Die Hirondelle - Skip sonder weerga

Aan die begin van die neëntiende eeu was Napoleon Bonaparte baas in Europa, maar Engeland kon hy nie bykom nie. Calais in Frankryk en Dover in Engeland is nie net deur `n drie-en-twintig myl breë seestraat geskei nie - die magtige Britse vloot het tussen Napoleon en sy vyand gestaan. Hoe meer hy sy ryk uitgebrei het, hoe meer lande hy tot oorgawe gedwing het, hoe meer het die Engelse hulle beheer oor die bewegings van alle handelskepe verskerp.

Byna elke skip wat in die waters om Europa gevaar het,

het hulle gebuit, en die handelaars in die groot hawestede moes toesien hoe hulle handel kwyn en doodloop.

Etienne Vaux was een van dié wat in Boulogne op die

kaaie gestaan en wag het dat sy skepe uit die Ooste en die Weste moet terugkeer. Maar al wat hy gesien het, was die topseile van die Engelse oorlogskepe SOOS hulle die hawens van Frankryk patrolleer.

Waarom nie die Engelse in gelyke munt terugbetaal nie? het hy gedink. Waarom sal ek nie, SOOS ander, die vyand se skepe buit nie?

En daar het die gedagte aan die Fliondelle ontstaan. Net sOOS `n swaeltjie —- want dit is wat sy naam beteken - moes die skip wees: vlug en grasieus, vinniger as enige ander skip op see. Maar sterk ook, dat hy die vyand se handelskepe kon aanval en oorrompel, en groot genoeg vir ‘n talryke bemanning. ‘n Gebuite skip moes beman word om dit na

die naaste Franse hawe te seil, terwyl die Hirondelle se bemanning voltallig bly en hy vir die Engelse oorlogskepe langneus kon maak.

Etienne Vaux se ideaal is verwesenlik. Een van die beste skeepsboukundiges het die Hirondelle ontwerp, en toe dit die eerste keer oor die water seil, het sy baas geweet dat die skip alles is wat hy begeer.

Die Hirondelle het twee, drie keer uitgevaar en so blits-vinnig aangeval en die Britse skepe rats ontwyk, dat Etienne Vaux sy hande tevrede teen mekaar gevryf het. Hy het gewens dat die oorlog nog lank wou duur.

En toe, een donker nag toe sy bemanning aan wal fees-vier en die #Jirondelle in die mond van die Garonne-rivier voor anker lê, roei die Engelse in skeepsbote die rivier op, buit die /Jmondelle en voer hom weg - so voor die verslae Franse se oë verby.

Arme Etienne Vaux! Hy het stadig gekwyn. Die skipper van die Firondelle, wat dié nag heerlik in `n tappery gekuier het, het hom die volgende mêre toe hy nugter word aan die groot peerboom in sy agterplaas opgehang. Sonder sy Hirondelle wou hy nie lewe nie. Soos `n donderslag uit `n helder hemel dreun die kanonkoeël oor hul koppe. Terwyl Alfonse Coligny en Lafras Cuyper mekaar verskrik aanstaar, rammel die gedreun van ‘n enkele geskut oor die see.

Hulle kyk om. Daar, ongeveer ‘n halfmyl van hulle af, seil `n skip met drie maste verby - ‘n korvet met die Engelse vlag. Waarvandaan het die skip so skielik verskyn?

Op ‘n groter afstand vaar hul ou vyand, die Engelse oor logskip van sestig kanonne, fdector.

“Hy moes agter Hector geskuil het,” verduidelik Coligny, maar besef dat Lafras sy woorde nie gehoor het nie, want

dié het reeds na die bolwerk gespring om daarvandaan die.

vreemde korvet te beskou. Coligny, kaptein van die korvet feanette, kyk om hom. Na

die ooste strek die berge van Mauritius en aan die voet van die berge lê die hawestad Port Louis. Nog ‘n halfmyl en Jeamette sal veilig binne die beskerming van die batterye se kanonvuur wees. Daar is dus niks te vrese nie. As die onbekende se kanonkoeël egter skade aan die ra’s of die takel-werk aangerig het, kon die posisie baie anders gewees het.

Coligny, kort tevore met Louisa Renier getroud, het besluit om so spoedig moondik na Frankryk terug te keer.

Vanoggend, die Britse blokkade om Mauritius ten spyt, het.

hy uitgevaar om die nuwe seile wat hy vir Jeanette laat maak het, uit te toets. $é seker was hy en sy bemanning dat daar

in die Indiese Oseaan geen skip is wat by jeanetie kan kers vashou nie, dat die teenwoordigheid van die Hector hoe-genaamd geen rol gespeel het in die opstel van hul reis-planne nie. En hier kom nou sê iets uit die bloute!

Coligny gaan staan langs Lafras by die bolwerk.

“Sal ons nie omdraai en sy spaanders laat waai nie?” stel hy voor.

Lafras Cuyper antwoord nie. Sy deurdringende oë bly verlangend vasgenael aan die onbekende skip.

Uiteimdelik vra hy: “Alfonse, het jy al ooit in jou lewe so ‘n mooi skip gesien?”

Goligny, wat sy eie skip soos `n beminde liefhet, staar die vreemde vaartuig lank aan voordat hy antwoord: “Net

`n Fransman kon so `n skip gebou het! Dit kan met Sané se meesterstukke vergelyk word.”

Die vreemdeling, wat van koers afgewyk het om sy vOOr-stewekanon af te vuur, swenk nou weg en vaar terug in die rigting van die fdector.

“Kyk net so!” roep Lafras saggies uit. “Kyk net so, Al fonse. Hy beweeg soos ‘n droë blaartjie oor ‘n waterplas.”

“Sal ons nie omsit en sy spaanders laat waai nie?” stel Coligny weer voor, gedagtig aan hoe hy vir die kanonkoeël geskrik het.

“Waarom sal ons hom beskadig?” vra Lafras onverskil-lig. “Kyk net daardie pragtige, slanke maste! Waar kry ons sulkes op dié eiland?”

Coligny skrik. Wat voer die Hollander - nee, die Afrikaner, want Cuyper weier botweg om Hollander genoem te word — wat voer die Afrikaner in die mou? As hy sulke onskuldige vrae stel, kan jy maar weet dat sy brein aan die gis is.

“Waarvan praat jy nou?” vra Coligny hardop.

“Ons moet hom ongeskonde buit, Alfonse. Ek sal nie toelaat dat hy uitmekaar geskiet word nie. Nee, as ons hom buit, moet ons nie een spriet beskadig nie. Maar sal ons nie daardie enkele boegsprietseil met drie kleintjies vervang jie?”

En wanneer en waar is jy van plan om jou net te span sodat die vissie daarin kan swem?” wil Coligny weet.

“Ek weet nie. Jy sal in elk geval moet bly tot ek hom

gebuit het. Jy durf nie nou in Jeanette uitvaar nie. Daardie

windhond sal jou inhaal nog voordat jy buite sig van die eiland is.”

“Dis wat jy dink!”

“Dis wat ek wéét. Is hy nie die mooiste skip op die oseaan tie?”

Kopskuddend keer Coligny na sy pligte terug. Uitein—

delik is Lafras Cuyper verlief, en dit op `n ander man, ‘n ander nasie se skip!

Dae na die onverwagse ontmoeting op see sweef die beeld van die skip steeds voor Lafras se geestesoog en sy gedagtes word besig gehou deur die vraag: “Hoe kan ek daardie skip buit sonder om hom te beskadig?”

Maklik sal dit nie wees nie. Mauritius is die hoofkwartier van die Franse kapers en hulle het soveel skade onder die Britse handelskepe aangerig, dat die admiraliteit verplig was om skepe te stuur om die eiland te blokkeer. Op die oomblik draai daar nie minder nie as vier Britse oorlogskepe om die eiland.

Keer op keer meen Lafras dat hy ‘n volmaakte plan uit-gedink het om dié gedugte teenstanders te uitoorlê, en dan moet hy dit om die een of ander rede weer verwerp.

Dit is eers toe die Engelse kapteins met Mauritius se goewermeur begin onderhandel oor die uitruil van gevangenes dat hy effens hoop kry.

Die vreemde korvet met wit vlae aan elke mas lê sowat `n halfmyl van die eiland voor anker, en Lafras dwaal na die strand om van daar sy droomskip te staan en bewonder. Op die kaai waar hul boot vasgemeer lê, sit ses Engelse matrose en ‘n onderoffisier. Ongemerk slenter Lafras al nader totdat hy ‘n entjie van hulle af staan.

“Warm, nie waar nie?” vra hy skielik in Engels.

Effens verbaas kyk hulle hom aan. Hulle sien ‘n jongman met kort rooibruin hare, geklee in `n wit hemp en broek, wit sykouse en swart skoene. Sy gesig is rooibruin gebrand, in sy bruin oë gloei lewenslus en intelligensie.

“Ja, dit is,” erken die onderoffisier.

Lafras steek sy twee middelvingers in sy mond en fluit skril vir `n seuntjie wat kokosneute verkoop. Hy wink vir hom om nader te staan en toe hy sy twee mandjies neersit wat aan ‘n juk oor sy skouers hang, beveel Lafras hom om van die kokosneute oop te sny en vir die Engelse aan te bied.

Agterdogtig beskou die onderoffisier die geskenk.

“Moenie bang wees nie,” lag Lafras. “Dis nie giftig nie. En jul kaptein en die ander twee offisiere geniet heerlike koel wyn en koekies om die tafel waar hulle beraadslaag.”

Die Engelse kan die geskenk wat op dié manier aangebied word, nie van die hand wys nie, en terwyl hulle drink en Lafras die seuntjie stuur om piesangs te gaan haal, raak hulle aan die gesels.

Ja, die korvet is hul skip. Hirondelle is sy naam, en sy kaptein is die een met die blonde hare en die blou uitpeuloë wat saam met die twee ander offisiere aan wal gekom het. Nee, hul ken nie die ander twee nie - hulle is afkomstig van die admiraal se skip.

Ja, die Hirondelleis van die Franse naby Boulogne gebuit, en sy gelyke bestaan nie op die oseane van die wêreld nie. Ja-nee, hulle lewe maar swaar, want Rawstone is versot op sy skip. Dis net dekke skrop en verf afkrap en weer nuwe verf aansmeer. Dit gaan maar broekskeur op die Hirondelle,

die kats swaai… Die onderoffisier beveel die manskap om sy mond te hou. Lafras groet, betaal die seuntjie vir die vrugte en wan-del die straat op tot by ‘n kafee waar hy op die stoep gaan ‘ ‘ sit en `n kelkie wyn bestel. ‘n Halfuur later, vergesel van drie Franse offisiere, keer die Engelse offisiere na hul boot terug.

Lafras staar aandagtig na die rooigesig Rawstone. Die man stap regop met sy kop byna agteroor; die uitpeuloë flits van links na regs. `n Geel snorbaard hang met twee skerp punte langs sy mond af. Die neus is krom, die ken nie waffers nie: dis die gesig van `n trotse offisier, heel , waarskynlik `n verwaande man. En intelligensie? Na die uiterlike houding geoordeel, nie veel nie.

Lafras staar die groepie agterna, betaal vir sy wyn en stap toe vinnig in die rigting van Louisa Renier se huis. Sy en Coligny bewoon dit nog totdat hulle na Frankryk vertrek.

In die sitkamer sit Alfonse, Louisa, Jacgues Renier — Louisa se broer - en dokter Fouget.

Na hulle gegroet het, vra Coligny spottend: “En toe, wanneer vang jy die Firondelle?” Hy

“As my planne slaag, oor veertien dae of drie weke. Dit hang net van jul samewerking af.” ‘

Sy toehoorders staar hom in stilte aan. Die Afrikaner gaan nou blykbaar met ‘n plan voor die dag kom.

“En wat verlang jy van ons?” vra Louisa met `n glimlag.

Lafras grinnik. “Jy sal my help, nê, Louisa”

“Natuurlik.”

“Wat verwag jy moet my vrou doen?” vra Coligny.

“Sy, jy en dokter Fouget moet na die goewerneur gaan en hom vra om die onderhandelinge so lank as moontlik te vertraag.”

“En waarom ons drie?”

“Sy is mooi en die goewerneur hou van haar, jy is ons beste kaperkaptein en Dokter sal kan help om die goewerneur om te praat.” “En hoe sal ons die onderhandelinge kan vertraag?”

“Om mee te begin kan die goewerneur twee dae lank aan ‘n ligte aanval van koors ly.”

“Waarom twee dae?”

“Ek het vir eers twee dae nodig.”

“En daarna?”

“Sewe tot agt.” “En verwag jy dat ons met so ‘n versoek na die goewerneur moet gaan? Watter rede sal ons aanvoer?” “Ek meen ek sal die Flirondelle kan buit. Dit hang van sy

kaptein af.”

“O, ek verstaan. Jy stuur hom ‘n briefie: “Seil jou skip tot in die hawe en ek sal daar wees om jou te verwelkom.” En dan aanvaar hy jou uitnodiging.”

So reis ja.

Vier pare oë rus op Lafras, Jacgues s’n verbaas en die

dokter s’n instemmend. Laasgenoemde vra: “En hoe sal ons ‘n vertraging van

agt dae of meer bewerkstellig, my seun? Die onderhandelinge het al byna roetine geword. Jy weet dat albei kante

maar te gretig is om gevangenes uit te ruil.” “As drie of vier Engelse prisoniers ontsnap, kan die goewerneur eis dat hulle eers uitgelewer word voordat hy met

die besprekings voortgaan.” “Jy gaan drie of vier Engelse hul vryheid skenk? Jy weet

goed genoeg dat die Engelse hulle nooit sal uitlewer nie!” werp Coligny teë. “Dis die visaas om die Hirondelle te vang! Sy bemanning

bestaan uit ten minste honderd-en-twintig man.”

“Jy’s deur die maan getik!” “Tit moet donkermaan wees, anders sal ek die Hirondelle

nie kan buit nie,” antwoord Lafras sonder om hom aan Coligny te steur. “Daarom moet julle vir die vertraging sorg.” “Dink jy nie, my seun,” stel die dokter voor, “dat as jy Jou planne aan ons verduidelik, ons jou beter sal kan help jie?”

Lafras oorweeg die vraag, sy oë op sy skoenpunte. N4 'n rukkie kyk hy op. "Ek weet ek kan op julle reken en julle vertrou. My hele plan is gebaseer op die indruk wat ek van kaptein Rawstone van die Hirondelle gekry het. Rawstone skep nie by die bemanning `n gevoel van trots op hul skip nie. Volgens die bemanning van die boot wat die offisiere aan wal gebring het, is die dissipline aan boord erger as op enige ander skip. En wat dit beteken, weet julle, want die Engelse is berug vir die ysere dissipline wat hul handhaaf.

"Met ander woorde, Rawstone is verwaand — hy en die skip is een. Dis sy skip. Hy verbeel hom dat hy dit gebou het. Dié indruk is ook bevestig toe ek hom met die verby-stap bekyk het. Die Engelse offisiersklas is so trots dat twaalfjarige adelborste bevel voer oor groot, uitgegroeide manne. `n Offisier, volgens hulle, word gebore; daarna druk die vlootmag sy stempel op hom af."

Hy kyk op en gewaar die twyfel in hul oë, selfs in Louisa s'n - en as sy twyfel…

Ongemaklik voeg hy by: "Dis my uitgangspunt. As Rawstone nie verwaand is nie, as hy nie reageer soos ek verwag.

nie, dan is daar geen planne nie." "Vertel verder," moedig Louisa hom aan. "As ons jou

gaan help, moet ons weet wat jy in die skild voer."

Die volgende dag vaar `n boot uit Port Louis onder beskerming van die wit vlag en stel kaptein Rawstone in ken-nis dat die goewerneur ongesteld is en dat hy die onderhandelinge eers oor twee dae sal kan voortsit.

Toe die Engelse op die bepaalde dag by die goewerneurs

woning aankom, word hulle gevra om in 'n stoepkamer op

die goewerneur te wag. Terwyl hulle in hul warm uniforms verlangend deur die

oop venster na die wuiwende groen palms sit en staar, kom ‘n jongman en ‘n baie aantreklike dame in `n wit rok om die hoek en loop oor die stoep by hulle verby.

By `n visdammetjie bly die twee staan terwyl die jongman vooroor buk. Toe hulle opsy staan en stadig om die dammetjie beweeg, kan die drie offisiere sien dat die jongman die model van `n seilskip te water gelaat het.

“Ek het vergeet dat vroumense sulke lieflike wesens is,” merk die een offisier op.

”

“Daar is min wat by haar kan kers vashou,” stem die

ander saam. “Ek wonder wie sy is?”

Langs hulle praat Rawstone: “Dis my skip. Dis ‘n model van my skip, die Flirondelle!”

“Los die skip, Rawstone,” sê die eerste offisier. “Dit sal nog maande, dalk jare, duur voor jy weer so ‘n vroumens sie.”

Buite roep die jongman uit: “Louisa, dink jy nie dat as ek die voormas effens vorentoe skuif en die boegspriet `n ietsie verleng, die verhouding beter sal wees nie? Ek het

die Hirondelle vanoggend goed dopgehou.”

“Ek sê julle, dit is my skip!” roep Rawstone uit. “Waarom speel `n groot, uitgegroeide vent met skepe?”

“Ek sal op my knieë in die stof gaan en albaster speel as Louisa net saam sal speel,” laat die tweede offisier val.

Daar word aan die deur geklop en die Franse offisier wat dit oopmaak, sê: “Die goewerneur vra om verskoning. Sal u my volg?”

Die goewerneur se humeur het blykbaar as gevolg van sy siekte versleg, want toe die Engelse verteenwoordigers meen dat sake sal vlot, stel die goewerneur voor dat vir elke Engelsman wat uitgelewer word, die Engelse twee Franse

in ruil moet gee.

“Op die een of ander manier het die prisoniers gehoor,

gaan die goewerneur voort, “dat ons besig is om die uitruil van krygsgevangenes te bespreek. Tot my verbasing moes ek hoor dat baie van die gevangenes nie bereid is om aan u uitgelewer te word nie.”

“Waarom nie?”

“Hulle sê dat hul vrywillig by handelskepe aangesluit het. Sodra ek hulle aan u uitlewer, word hulle gedwing om in die Engelse vlootmag te dien. Hulle kla oor die toe-stande, die kos en die behandeling.”

“Ons is nie hier om die koninklike vlootmag te bespreek nie,” merk Rawstone op.

Die goewerneur se wenkbroue lig.

“As ek reg onthou,” sê hy, “het bemannings van julle oorlogskepe vier jaar gelede op groot skaal gemuit dwars-deur die vloot van Engeland tot aan die Kaap.”

`En die leiers is aan die ra’s van dieselfde skepe opgehang!” werp Rawstone vinnig teë.

“Ja. Maar verwag u here nou dat ek mense wat na my kom en sê: ‘Edelagbare, laat ons toe om hier te bly; ons kan skepe bou, ons sal u help, maar moet ons net nie na die hel van die Engelse oorlogskip terugstuur nie!” aan u uitlewer, Engelsman vir Fransman? Nee, Menere, ek verlang nou twee Franse vir elke Engelsman. As ek die werk.

van die Britse press gang moet doen, verwag ek dat Franse

en Frankryk daarby sal baat.” “Ons is nie gemagtig om so `n voorstel te bespreek nie,

Edelagbare,” sê die offisier wat bereid was om met Louisa

albaster te speel. “Dit weet ek. Bespreek dit met u admiraal en dan kan

ons die onderhandelinge later voortsit. Verkies u tee, wyn of koeldrank?”

Intussen stap Louisa, Coligny en Latras terug na €€TS8€-

noemde se huis. “1 afras, jy jok!” merk Coligny met ‘n glimlag op. “Geen arme Engelsman, nd maande op die see, sal net vir die mo-del van ‘n skip oë hê as Louisa in daardie wit rok te siene is nie!” “Dit was net: `My skip, my skip!” verseker Lafras hom. “Maar hoor wat die ander te sê gehad het.” En hy herhaal die gesprek wat hy van agter `n hoë rusbank afgeluister Hd het.

“En nou,” sluit hy af, “kan ons die tweede deel van my plan in werking stel.”

Dis ‘n week later. Die Hirondelle beweeg skaars oor die deinende oppervlak van die see, so stil is die lug. Op die horison lê drie slagskepe feitlik bewegingloos - die vierde

het na Simonstad vertrek om daar noodsaaklike herstelwerk te laat doen.

Skielik roep een van die wagte op dek: “Luitenant, `n boot nader ons van die eiland!” Ë

Sodra die offisier hom vergewis het dat dit wel so is, be-veel hy: “Gaan stel die kaptein in kennis.”

Toe Rawstone op die dek verskyn, nader die boot die korvet.

“Wat is dit?” vra hy. Hy het net ingesluimer en voel bra vies dat hy in sy kamerjas op die dek moet verskyn. Die bemanning spot alreeds met sy speekbeentjies.

“Vier vlugtelinge, Kaptein. Hulle sê dat hulle uit die prisonierskamp op die eiland ontsnap het.”

“Engelse?”

“Ja, Kaptein, ons mense.”

“Stuur hulle na my kajuit. Vra die eerste offisier om ook soontoe te kom.” In sy kajuit staar Rawstone die vier matrose in stilte aan.

“Jul name?” vra hy en tel sy pen op. “Jones, Smith, Hendricks en Allan,” antwoord Allan, ‘n

jong donkerkopkêrel. “Jul skepe? Wanneer is julle gevange geneem?” Nadat hy die lastige besonderhede neergeskryf het, vra hy: “En hoe het julle dit reggekry om te ontsnap? Vertel jy, Allan.”

“Kaptein, dis wat gebeur het: Die tronk is maar klein en daar was baie van ons. Toe daar gevra is wie bereid is om op die eiland te werk - beter kos, koeler slaapplek en nie die

verveligheid van die tronklewe nie — toe het almal hul dienste aangebied. Enigiets om uit die tronk te kom.”

“Al moes julle die vyand se oorlogspoging steun?” vra Rawstone skerp.

“Ons het nie so daaraan gedink nie, Kaptein. N4 `n mens maande en maande in die tronk…”

“Los dit. Vertel verder.”

“Ons vier is gekies om te help met die herstelwerk aan een van die kaperskepe…”

“Die naam van die skip?”

“Die FHirondelle, Kaptein.”

“Skeer jy die gek met my?”

“Nooit nie, Kaptein! Dis al naam wat ons gehoor het, Kaptein. Die een offisier het ‘n model van `n skip gehad en daarvolgens moes die veranderings aangebring word.

Hulle het net van “/‘Hirondelle’ gepraat, en toe meen ons.

dis die skip se naam.” “Mag ek `n vraag stel, Kaptein?” vra die offisier, en nd hy

toestemming verkry het, vra hy vir Allan: “Weet jy wat die naam van dié skip is?” “Nee, Kaptein. Hoe moet ons weet? Dis al maande en

rnaande “Watter werk het julle aan daardie skip gedoen?” val

Rawstone hom in die rede. “Ons was besig om die voormas te verskuil, Kaptein.

“Moenie onsin praat nie!” “Die oue het hulle vier voet bokant die dek afgesaag,

Kaptein. Ons was besig om nuwe balke en stutte aan té bring, terwyl ander die nuwe mas onder aan die kiel im posisie moes bring. Rawstone staar die vier voor hom fronsend aan. Iewers op daardie eiland is iemand - seker daardie jong kêrel wat die model van die Flirondelle in die visdammetjie uit-getoets het - besig om `n tweede /Jirondelle te bou. So iets is ondenkbaar. ‘n Tweede flirondelle kan nooit bestaan nie, maar as twee skepe baie na mekaar lyk, wie sal hulle in die donkerte uitmekaar ken? So `n skip sal onder die neuse van die Britse kruisers kan deurvaar…

“Hoe het julle ontsnap?” vra die eerste offisier toe die stilte onnodig lank geduur het.

“Ons het opgelet dat ons Franse wagte hul voorrade saans ontvang. Hul boot is eenvoudig die strand opge-sleep, maar die roeispane is weggeneem. Jones het twee nagte gelede agtergekom waar hulle die spane wegsteek en toe besluit ons vier om ons uit die voete te maak. Ons was in `n huisie met ‘n lendelam venstertjie gehuisves…”

“Knap gedaan! Knap gedaan!” val Rawstone Allan weer in die redé:

“Luitenant, gee die kaart van die eiland aan, asseblief. Kom julle vier hiernatoe en wys my presies waar julle aan die skip, die Hirondelle, gewerk het.”

Sonder om te aarsel, druk Allan met `n vuil vinger op die kaart.

“Net dadr, Kaptein. ‘n Stroompie stort daar oor die rotse, maar die kaap is baie meer reghoekig as wat dit op dié kaart

geteken is. `n Mens kan nie die oop see van die baaitjie af sien nie, daarom kan die skip ook nie van die see af gewaar word nie.”

“En op dié kop en op daardie,” voeg Hendricks by, “Het die Franse twee batterye opgestel. Dis duidelik dat hulle die skip en die baai goed sal bewaak, Kaptein.”

Rawstone staar na die kaart. Dis waar, agter daardie kaap moet die Franse besig wees om ‘n tweede Hirondette te bou. Hy het nog geen teken van ‘n baai daar gewaar nié.

Maar as daar batterye opgestel word…

“Luitenant,” beveel Rawstone, “met daglig stuur jy `n sein aan die admiraal. Ek wil hom omtrent ‘n dringende saak spreek. Dié vier kêrels sal saam met my gaan. Laat ons nou verder hoor: Hoeveel Engelse gevangenes het daar ge-werk? En hoeveel Franse? Hoeveel wagte was daar? Waar slaap hulle? Alle besonderhede, asseblief.”

Met ‘n gemengde gevoel van verergdheid en tevredenheid klim kaptein Rawstone vir die tweede keer in sy skeepsboot en beveel die bemanning om hom na die Hirondelle terug te roei.

Die vorige keer wou hy net die bevel gee om te roei, toe daar van die vlagskip geroep is dat die admiraal hom weer in sy kajuit wou spreek.

Hierdie slag was daar `n jong luitenant by die admiraal.

Gewoonlik sien Rawstone diesulkes nie raak nie, maar toe stel die admiraal die ventjie aan hom voor.

“Dis luitenant Carruthers, kaptein Rawstone,” het hy gesê. “Carruthers is, onder andere, ook my sekretaris, en toe hy my seine begin uitskryf, het hy my iets vertel waarvan ek

nie bewus was nie.”

“Ja: Memes?

“Carruthers het onder kaptein Meadows aan boord van

Orpheus gedien. Hy is dus langer bekend met die eiland en die kapers as enige ander Engelse offisier in die geweste.

“Op die eiland is die berugte of beroemde kaperkaptein, Alfonse Coligny. Laasgenoemde het in die afgelope tyd nie uitgevaar nie omdat hy in die huwelik bevestig is met juffrou Louisa Renier. Verlede week het jy egter ‘n skoot gevuur op sy korvet Jeanette. Jeanette se verskyning op die oop see beteken dat Coligny van plan is om uit te vaar.

Hy gaan 6f sy plundertogte hervat 6f terugkeer na Frankryk.” By die aanhoor van die naam Louisa, het

Rawstone aan

die punt van sy moestas gebyt. Die nooi in die wit rok? Kon die admiraal nie klaar praat nie?

“Coligny beskik oor `n eersteklas luitenant, ene Lafras Cuyper. Die kêrel is nie net slim nie, maar beslis vindingryk en so geslepe as wat `n man kan wees. Kortom, Carruthers

Is van mening dat Cuyper besig is om jou om die bos te lei, kaptein Rawstone.”

Rawstone het sy ligblou uitpeuloë op die jong Carruthers gevestig. Dié spruit van ‘n Britse lord het hom egter nie deur die korvetkaptein van stryk laat bring nie.

“Guyper is verbrands slim, Kaptein,” het hy Rawstone meegedeel. “Op Orpheus het ons dit uit dure en sure ondervinding geleer. En wat u aan die admiraal vertel het…”

“Watter plan meen jy, luitenant Carruthers, voer die vindingryke kaper in die mou?” wou Rawstone weet.

“Ek weet nie. Ek wens ek hét geweet. Dalk wil hy die Hirondelle buit.”

Rawstone se oë het nog verder uitgepeul. Hy het rooi

geword — en toe hardop gelag.

“Hy gaan seker sout op die swaeltjie se stert gooi en hom dan vang!” het hy uitgeroep.

“Ek is ernstig, kaptein Rawstone,” het Carruthers hom verseker.

“En die goewerneur van Mauritius was nie ernstig toe hy per abuis laat val het dat die krygsgevangenes besig gehou

word met skeepsbou nie? En die vier matrose het net vir ‘n heen-en-weertjie na die Hirondelle geroei? Dalk het hulle hulle maar net verbeel dat hul met herstelwerk aan `n korvet besig was en dat die Franse twee nuwe forte in daardie omgewing gebou het?”

Carruthers het sy skouers opgehaal. Rawstone mag n

hoër rang beklee, maar sy sosiale meerdere is hy nie.

“Die Romeine het gesê dat hulle die Grieke die meeste

gevrees het as laasgenoemde met geskenke in die hand gekom het.” “Meneer,” het Rawstone gevra, sy oë soos ‘n koggelmander s’n op Carruthers gevestig, hoewel sy woorde aan die admiraal gerig was, “méét ek na onsin luister? U het self die vier matrose lof toegeswaai…”

“Ek weet, kaptein Rawstone,” het die admiraal hom in die rede geval. “Ek wil jou net waarsku om op jou hoede te wees. Jy hét met `n knap man te doen - moet hom nie onderskat nie.”

“En hy moet my nie onderskat nie!” het Rawstone uitgeroep en kort daarna het die admiraal die onderhoud beeindig.

Na Rawstone die kajuit verlaat het, sê die admiraal: “Wel, Carruthers, sien jy nou self? Jy kan daardie vent eenvoudig niks leer nie.”

“U kan nog die aanval verbied, Meneer.”

“Ek kan, maar om watter rede? Dat Lafras Cuyper op die eiland is? Rawstone se vriende sal nie skroom om dit teen my te gebruik nie, dit weet jy self. Nee, laat hom begaan; ons kan net op die beste hoop.”

Carruthers gaan sit, trek papier, pen en ink nader.

“Ek voel,” sê hy, “asof Lafras Guyper oor my skouer loer.

En om te dink dat dit ék was wat sy voet op die eerste sport van sy loopbaan geplaas het!”

Tevrede dus dat die admiraal toegelaat het dat hy `n ekspedisie stuur om die Franse korvet 6f te buit 6f te vernietig, keer Rawstone na sy skip terug. Maar hy is ook vererg omdat hy na Carruthers se kletsery moes luister en ook omdat die admiraal besluit het om die vier ontsnaptes aan boord die vlagskip te hou. Hy wat Rawstone is, sou hulle liewer wou leer wat werk aan boord van `n oorlogskip regtig is.

En die naam Louisa knaag aan hom soos `n rot onder die vloerplanke. Dit wis Louisa, maar daar is tog baie Louisas.

Was daar nie omtrent sestien konings met die naam Louis op die Franse troon nie? Sal Louisas dan nie ook volop m Frankryk wees nie?

Omdat daardie vent met die snaakse Hollandse van vir Meadows en die hele bemanning van Orpheus geflous het, beteken dit dan nou noodwendig dat hy die een of ander slinkse plan in die mou voer?

Nee, net mêre sal hulle tydelik die goewerneur se voorstelle verwerp en dan, oor ‘n week of twee wanneer die wind en weer, maan €n gety gunstig is, sal hy die admiraal

en die res van die vloot wys waartoe die Hirondelle op eie houtjie in staat is!

Nadat die onderhoud met die goewerneur van Mauritius verby is, begin Rawstone in alle erns met sy planne vir die

vernietiging van die Franse korvet. Die goewerneur van Mauritius eis dat die vier matrose wat tydens die samesprekinge ontvlug het, aan die Franse uitgelewer word. Rawstone beweer egter dat die vier nie deur die Engelse vloot opgepik is nie. Sy mede-offisiere vererg hulle vir die leuen, maar Rawstone wat glo dat die doel die middel heilig, steur hom nie daaraan nie. Die goewerneur se eis is volgens hom die beste bewys dat daar tog `n doelbewuste poging aangewend word om ‘n namaaksel van die Hirondelle by Mauritius te water te laat.

Wanneer omstandighede dit toelaat, vaar hy naby die kus om Port Louis en hou uit die maskorf die smal inham noukeurig dop totdat hy `n volledige kaart van die omgewing, die inham self en die twee forte geteken het; tot die hoog-en laagwatermerke op die rotse weerskante van die inham word daarop aangebring.

Hy stuur `n offisier met die kaart na die admiraal, en nadat die vier ontsnaptes ondervra is, word ook die ankerplaas, die posisie van die korvet, die kaai en die verskillende geboue op land noukeurig aangestip.

Hy laat vergroot die tekening, speld dit op ‘n bord vas en verduidelik aan dek vir die twee offisiere, die vier onderoffisiere en die res van die sestig man waaruit die ekspedisie sal bestaan.

Die doel van die aanval is om die korvet 6f tot sink te bring of aan die brand te steek. As hulle daarin kan slaag om hom 6f onder eie seil 6f op sleeptou uit die hawetjie te Kry, des te beter. As die aanval so verrassend is dat die vyand weinig of geen teenstand bied nie, kan die offisiere besluit of hulle die krygsgevangenes ook sal vrystel, en hulle in die bote terugbring.

Vier bote met vyftien man in elk sal die valse Hirondelle aanval, twee aan die boeg en twee aan die agterstewe, en as hulle dus daarin slaag om die krygsgevangenes te bevry, sal daar genoeg plek in die bote vir hulle wees.

Toe die weer, die maan en die gety die eerste keer n4 voltooiing van die voorbereidings weer gunstig is, is die nag van die aanval daar.

Die aanval sal om middernag van stapel gestuur word.

‘n Uur word toegelaat om die korvet te bereik, ‘n kwartier om besit daarvan te neem, en omstreeks eenuur, as die stukkie maan opgekom het, sal hulle in die maanlig die korvet op sleeptou kan neem.

“En wat van die kanonne in die forte?” vra een van die offisiere. “Hulle koeëls sal gate dwarsdeur die skip boor.

En ons sal nie kan terugvuur nie.”

“Moet jou nie aan die kanonne steur nie,” antwoord Rawstone. “Ek sal sorg dat hulle die swye opgelê word.”

Die offisiere blik mekaar vraend aan. Die #Iirondelle beskik oor `n bemanning van honderd-en-vyftig. Met sestig op pad eiland toe, sal daar maar neëntig oorbly. As daar ook nog van hulle gestuur word om die twee (ortjies aan té val…

“Hoe sal dit…” begin `n offisier, maar word deur Rawstone onderbreek.

“Die forte is my saak. Ons bespreek die aanval op die korvet gaan die aanvalsmag onseker en sonder geesdrif uitmekaar. As die Franse aan die slaap is, behoort alles goed te verloop, maar die twee forte sal die bote en ‘n skip op sleeptou tot

sink kan bring sonder dat hulle op hul beurt onder skoot kom. As `n man net kan terugskiet…

Gunstiger omstandighede vir die aanval kon Rawstone nie verlang nie. Hoë miswolke deur `n ligte windjie aangewaal, voer die Hirondelle stadig tot in die verlangde posisie, terwyl die hoë rante en selfs die forte in mis gehul is.

Nadat die ankers so stadig en saggies moondik neergelaat is, kom twee bote van die Hector aangeroei.

Hulle is groot, maar die meeste roeibanke is leeg.

“Hiermee gaan ek die fortjies die swye oplê, Menere,” verduidelik Rawstone aan sy offisiere. “Met twintig man in elk sal ons daardie fortjies met een stormloop inneem, die kanonne bykom en weg wees voordat die Franse die slaap uit hul oë gevee het.

“Luitenante Sharp en Brown, julle manne kan hul plekke in hul bote mneem.

“Adelborste Everly en Musgrave, kom saam met my. In my kajuit wil ek julle die kaarte van die twee forte wys.

“Bootsman, nog twintig goed gewapende man in elk van die twee bote!”

Sodra Rawstone na sy kajuit gegaan het, sê Sharp saggies: “Brown, ek hou niks van dié besigheid nie. Rawstone gaan skaars vyftig man aan boord hê as ons weg is. En daardie bote van Hectorsou ons vervoer het. Ek twyfel of die admiraal kennis dra van Rawstone se aanvalle op die forte.”

“Wat bedoel jy?” |

“As jy my vra, het Rawstone net verlof verkry om die Franse korvet te vernietig. Intussen het hy die plan bedink om dit te buit en dit aan die Engelse sowel as die Franse te vertoon as bewys van sy vernuf en vindingrykheid. En van ons sal verwag word om die kastaiings uit die vuur te krap.

Slaag ons, is Rawstone in sy eie oë een van die vernuftigste strateëé van ons tyd; faal ons, is dit ons skuld.”

“Dit kan jy nog `n keer sê. Wen of verloor, Rawstone trek nie aan die kortste ent nie,” stem Brown saam.

Hulle is dus ook nie verbaas toe Rawstone hulle nader roep net voor die ekspedisie vertrek nie.

“Al staan dit nie so in jul geskrewe instruksies nie, Menere, verwag ek dat julle daardie namaaksel van die Hirondelle sal buit en hierheen sal seil of sleep.

“Ek sê dit omdat ek oortuig voel dat as die twee forte onskadelik gestel is, jul sonder noemenswaardige teenstand met die gebuite skip sal kan uitvaar. Ek is seker dat julle die vertroue wat ek in julle stel, nie sal beskaam nie. Hier is my verdere planne. Luister mooi!”

“Broer,” fluister Brown in Sharp se oor voordat hulle uitmekaar gaan om hul plekke in die bote in te neem, “ek verstaan nou eers waarom my pa my nie by die vlootmag wou laat aansluit nie.”

Met stukke lap om die mikke gedraai, roei die vier bote stadig die inham binne. Skuins agter hulle swenk die twee bote van die Fector na links en na regs. Die matrose moet land en dan die koppe uitklim. Die vier bote sal intussen die poort bereik wat toegang verleen tot die baaitjie waar die Franse korvet lê. Links van die baaitjie reik die rotswande sowat honderd voet die lug in, en in hulle skaduwee sal die

vier bote wag. Sodra die aanval teen die forte van stapel gestuur word, sal die vier bote met hul aanval begin.

Seine sal met vuurpyle gegee word. Twee rooies beteken dat die forte ingeneem is; twee bloues dat hulle met die aanval sal voortgaan sodat die skip nie onder koeëls gesteek kan word nie. Hi) Twee rooi vuurpyle sal ook die teken wees dat die skip

gebuit is, en twee bloues dat hy 6f onder seil 6f op sleeptou uitvaar.

Wanneer die skip buite gevaar is, sal twee groen vuur pyle die teken vir die aanvallers wees om van die forte af terug te trek.

“As die aanvalle met dapperheid, moed en gesonde verstand uitgevoer word, kan ek nie insien waarom julle nie met daardie namaaksel van ons trotse skip kan terugkeer nie,” het Rawstone gesê.

Ja, aan boord van die skip klink dit maklik! dink Sharp terwyl hulle in die donker skaduwees wag. Teen die grou lug kan hy die topmaste en boonste ra’s van die korvet sien. Hou iemand aan boord wag? Beskerm ‘n onbekende battery nie die skip en inham nie?

‘n Vis spring uit die water, die gekrys van seevoëls wat in hul slaap verstoor is styg van die seekant af op. Stadig tik die sekondes, die minute verby - so baie, baie stadig.

As die Franse op hulle hoede is, behoort daardie gekrys hulle agterdogtig te maak, dink hy. Maar nee, die voëls bedaar en al wat die stilte verbreek, is die geklots van die branders teen die rotse. Weer hoor hy die getik van sy horlosie,

voel hoe die bloed deur sy are pomp.

‘n Boot skuur teen syne en Brown fluister: “Sal ons nie

die baaitjie binnegaan nie? Dit lyk my die Franse is vas aan die slaap.”

“Nee. Ons wag maar op die seine. Moenie ongeduldig raak nie. Dis Rawstone se planne, en jy ken hom.”

Weer draal die tyd verby. Ver weg kraai ‘n haan.

“Die mis raak dikker, Meneer,” fluister ‘n seeman.

“Ek sien. Bly stil!” `n Rooi vuurpyl styg van die oorkantste kop op, gevolg

deur ‘n tweede.

“Val weg, kêrels!” beveel Sharp, en terwyl die boot vorentoe ruk, sê `n ander lid van die bemanning: “Én hier kom die tweede paar. Ons sal nou nie kanonkoeëls hoef te

vrees nie.” Vinnig nader hulle die korvet, `n donker voorwerp op die glinsterende water.

Werpankers trek deur die lug, kletter op die dekke, word styfgetrek. Spane word ingehaal, en hande voel na swaard en pistool. Maar geen stem roep hulle toe nie, en aan dek gekom, struikel hulle deur en oor planke, spriete en stukke seil, leë kiste, rolle tou en blikke verf. Die skip ruik sterk na teer, verf en olie.

Vanuit die waghuis skuins teen die bult bars daar skielik ‘n salvo geweerskote los, en die koeëls fluit oor die dek.

“Val plat!” beveel Sharp.

Terwyl hulle so agter die bolwerk skuil, kom Brown na hom aangekruip.

“Ons kan dié wrak nie hier uitseil nie,” sê hy, “en ek sien ook nie waarom ons dit op sleeptou moet neem nie. Ons kan dit tog nie op die oop see herstel nie.”

Bo teen die bult roep ‘n manstem in Engels: “Kom bevry ons! Kom bevry ons! Daar is net tien wagte in die waghuis! Maak die Franse dood!”

“Wel” vra Brown.

“Los die skip,” sê Sharp. “Ons kan hom aan die brand steek. Kom ons gaan bevry ons mense!”

Sy woorde is nog nie koud nie toe die Engelse matrose met die toue afseil om weer roeispane in die hand te neem, en binne enkele minute pyl die vier bote op die strand af.

Hulle struikel oor die sand. Terwyl die manskappe in die twee bote onder Brown se bevel die waghuis omsingel, lei Sharp sy manne hoër op teen die rant na die gevangenis.

Om die groot houtdeur uitmekaar te kap is die werk van `n paar minute, maar tog sak twee man gewond neer.

Die Franse in die waghuis vuur vinnig, maar toe Brown sé manne ook begin skiet, neem die Franse se vuur af.

Skaars het die eerste gevangenes by die deur uitgepeul of een van hulle roep: “Dankie, kêrels! Laat ek julle gaan

wys waar die Franse hulle wyn hou. Hiernatoe! Gee my ‘n byl!”

Met raas, vloek en slaan probeer Sharp sy manne afkeer,

maar die krygsgevangenes storm agter hul leiers aan wat op `n voorraadskuur afpyl.

Die deur bied nie lank weerstand nie en skielik weerklink dit soos bottels se koppe afgekap word, en al luidrugtiger skree en raas die pasbevryde gevangenes.

`Na die bote toe!” roep Sharp. “Terug na die bote! Luitenant Brown, sodra ons in ons bote is, sal ons op die waghuis losbrand en dan kan julle retireer! As die prisoniers hulle wil dronk drink en hier bly, los hulle!”

Daardie sesde sintuig waarvan die mens maar af en toe bewus raak, maak Sharp agterdogtig. Alles het te goed en volgens plan verloop. Geen wagte op die skip nie, geen wagte by die forte nie! Die Franse is nie onbewus van die Engelse om die eiland nie!

Op die strand gekom, maal die Engelse onseker heen en weer — waar is die bote?

“Hulle was hier! Ja, hulle het hier gelê - en kyk daar!”

Op tien, twintig plekke op die korvet slaan vlamme uit en binne ‘n paar minute staan die skip in ligtelaaie. En agter hom, half in die lig, kan hulle die Hirondelle se vier bote sien, deur vreemdelinge beman.

Van weerskante teen die rant bars twee sarsies geweerskote los en die Engelse op die strand besef dat hulle, hel der verlig, die skyf geword het van aanvallers wat uit die donker op hulle vuur.

Die sarsies weergalm nog oor die baaitjie toe ‘n stem hulle in Engels deur ‘n spreektrompet toeroep: “Menere, julle is in `n hinderlaag gevang. Om voort te veg beteken net nuttelose bloedvergieting.”

Sharp, wat hom agter `n rots plat op die sand gegooi het, besef dat hy tot `n besluit moet kom.

Twee gevangenes, elk met `n bottel wyn in die hand, lê langs hom. Haastig sluk hulle aan die wyn.

“Kan ons bo teen die rant ons pad oopveg?” vra hy vir die een.

“Nee, daar is ‘n klipmuur en `n hekkie daar. Die Fransman wil hê dat julle soontoe vlug - en net daar maai hulle jul af soos skape by die slagpale.”

“Ons kan julle duidelik sien,” gaan die stem bedaard voort. “En soos die vlamme styg, sal julle des te makliker raak geskiet kan word.”

Sharp staan op. “Ons gee oor!” roep hy uit. “Luitenant Brown, sê jou manne aan om nie te skiet nie.”

“‘n Verstandige besluit, Meneer. Die matrose moet hul wapens op die sand neerlê en in ‘n ry langs die waterkant gaan staan.”

Brown kom oor die strand aangestruikel.

“Hemel, maar ons is mooi gevang!” roep hy uit. “Daardie vervlakste Rawstone! Jammer, Sharp, maar daar is ook

niks anders wat ons kan doen nie.” “Hulle sou ons almal doodgeskiet het sonder dat ons

een van hulle eers gesien het,” merk Sharp bitter op. “Kyk hoe brand die vervlakste skip! Ons het omtrent in ‘n gemors beland.” Oor die strand kom die Franse na hulle aangestap. Twee

is SOOS gewone matrose geklee, die derde dra die rooi uniform van een of ander Franse regiment.

Een van die matrose sê in Engels: “Ek is luitenant Cuyper. Dit is kaperkaptein Coligny en dit is majoor Revaux.” “Ek is luitenant Sharp en dit is luitenant Brown.” “Ons is jammer dat u die neerlaag moes ly, maar sien, ons was u te wagte. Majoor Revaux sal verder met u onderhandel. Behou u swaarde, asseblief, Luitenante.” Terwyl Franse soldate met gevelde bajonette die Engelse matrose in groepies afsonder en van die strand begelei,

aanskou hul twee offisiere met verbasing hoe Franse matrose die Flirondelle se bote beman.

Agter hulle praat Cuyper: “As dit vir julle `n troos is: Ons het die twee troepe wat die forte aangeval het, ook gevange

geneem. Hul bote word ook nou deur Franse beman.” “En dan?” vra Brown.

“Gaan ons die Hirondelle buitmaak.”

Sharp beskou die bote. Rawstone sal dadelik merk dat daar meer as vyftien man in elk is.

“Julle het die krygsgevangenes bevry,” sê Cuyper saggies.

“Ons bring hulle veilig na kaptein Rawstone terug.

“As twee swape ooit met oop oë in `n hinderlaag geloop het, was dit ons!” merk Brown bitter Op.

“Glad nie,” verseker Cuyper hulle. “Kaptein Rawstone het julle gestuur. Dis hy wat lont moes geruik het -lankal!”

Aan boord van die #firondellestap kaptein Rawstone met afgemete treë heen en weer oor die dek. Volgens die seine is die twee forte ingeneem, en nou lyk dit of Brown en Sharp daarin geslaag het om die Franse korvet aan die brand te

steek. Jammer dat hy nie self die ekspedisie kon gelei het nie!

“Die bote keer terug, Kaptein,” roep een van die wagte saggies uit.

“Hoeveel sien jy?”

“Twee — ja, tweel”

“Ek sien vier!”

“Ek sien ses! Al ses op pad, Kaptein!”

Heimlik slaak Rawstone `n sug van verligting. As die aanval misluk het, sou hy kwaai onderdeur geloop het. Die twee groot bote wat hy van die Hector aangevra het, was bedoel vir die aanval op die Franse korvet aangesien die Hirondelles’n aan die klein kant is. Hy sug en haal dan weer

diep asem.

“Die bote is propvol,” merk `n adelbors op.

“Luitenant Sharp,” roep Rawstone uit, “het jy die Engelse gevangenes bevry?”

“Luitenant Sharp is dood en luitenant Brown is swaar gewond, Kaptein!” roep ‘n stem.

“Het julle die gevangenes bevry?”

“Ja, Kaptein.”

“Wie praat daar?”

“Onderoffisier Peters, Kaptein.”

Die bote kom in twee rye aan en swenk uitmekaar sodat drie aan die bakboord en drie aan die stuurboord kan vasmeer.

Skielik bulder twee kanonskote oor die water en twee kanonkoeëls dreun tussen die bote en die Hirondelle deur.

`n Geheime fort!” roep Rawstone, wat die vlamme gewaar het, uit. “Baie na aan die waterkant. Die manne moet aan boord wees voor daardie kanonne weer kan vuur.

Maak gou daar! Maak gou! Wag, maak klaar om die ankers

te dig.

Die bote stamp weerskante teen die Hirondelle en binne

enkele minute klouter donker gedaantes oor die bolwerke.

Twee manne verlaat die ander en kom na Rawstone aangestap.

“Kaptein Rawstone?” vra die een.

“Ja. Wie is jy? `n Gevangene?” vra-Rawstone.

Twee pistole word op Rawstone gerig. “Nee, maar jy is my gevangene!”

“Is jy mal? Wag!”

“Dis Franse wat aan boord kom,” sê die man.

“Wag! Wag!” roep Rawstone en gryp na sy swaard.

Hy word egter van agter vasgevat en toe hy weer “Wag!” skree, kry hy met `n pistoolkolf `n hou oor die kop wat hom bewusteloos inmekaar laat sak.

Verward en onseker staan die Engelse op die dek rond.

Hulle is ongewapen en elke sekonde spring daar nog meer gewapende Franse oor die bolwerke.

Party skaar hulle om die kwartdek, ander by die kampanjetrappe, en ander op en om die voorkasteel. Weerstand is nutteloos.

‘Engelse!” roep ‘n stem uit. “Ons, die Franse, het jul skip gebuit. Dis nie Engelse wat in daardie bote aangekom het nie, maar Franse. Ons het jul maats ook gevange geneem.”

“Jy lieg!” roep `n Engelsman uit.

“Dan kies ek `n baie buitengewone tyd en plek om leuens te verkondig. Nee, dit is soos ek sê. Gaan sit teen die bolwerke. As julle weerstand bied, sal julle die gevolge moet dra.”

Skaars het Cuyper, want dit was hy, klaar gepraat, of die kaapstander begin skree. Weldra roep een uit: “Die ankers is los!”

Franse matrose wat intussen die takelwerk ingeklim het, maak nou die seile los en soos hulle styfspan, tol die Hirondelle om en eers stadig, maar toe al vinniger, beweeg hy oor

die donker water.

“Ons het hom!” roep ‘n stem bo uit die grootmas uit.

“Ons het hom! Drie hoera’s vir Lafras Guyper!”

Stadig waai die suidwestelike windjie die mis weg totdat die Pieter Both-berg bokant Port Louis sigbaar raak.

Aan Boord van die vlagskip staan die admiraal en al wat

offisier op wag is die kuslyn noukeurig en dophou.

“Menere,” sê die admiraal uiteindelik, “so ver as wat ek

kan sien, het die Hirondelle van die aangesig van die see

verdwyn.” “Het hy nie dalk om die eiland geseil nie?” vra een.

“Sonder verlof En met die Hector se bote op sleeptou?” “n Boot met ‘n wit vlag aan die boeg nader ons uit Port

Louis!” roep die uitkyker in die maskorf uit.

“Hier kom moeilikheid,” mompel Carruthers binnensmonds.

“Wat het u gesê, meneer Carruthers?7 vra die admiraal.

“Gesê ek hoop nie daar is moeilikheid nie, Meneer.”

“Eienaardig hoe ek jou misverstaan het. Hys die wit vlag, Kaptein! Ons sal hoor wat die Franse goewerneur nou te sê: het.”

‘n Ruk later sit die admiraal en sy kaptein agter eersgenoemde se lessenaar in sy kajuit. Langs hulle, by ‘n tafeltjie, sit Carruthers, sy skryfmateriaal voor hom.

Die twee Franse is die vriendelikheid self, proe aan die sjerrie wat hulle aangebied word, stem saam dat dit in hul

smaak val en glimlag die admiraal toe asof hulle ou bekendes is.

“Kan u ons die doel van u besoek bekend maak?” vra die admiraal toe die nodige beleefdhede bewys is.

“Die goewerneur,” sê die een, “is bereid om met die onderhandelinge vir die uitruil van gevangenes voort te gaan.”

“Ek verstaan.”

Carruthers, wat besig was om sy veerpen skerp te maak, kyk die spreker skerp aan.

Hier kom dit nou, dink hy.

Die Fransman proe aan sy sjerrie en sê: “Ons het verlede nag die Hirondelle gebuit.”

“Wat!”

“Kaptein Rawstone en al sy offisiere is veilig. Helaas, ses matrose het aan wal gesneuwel en nog veertien is gewond.

Eersgenoemde word vanmiddag met volle militêre eerbewyse begrawe; laasgenoemde word baie goed versorg.”

Die Franse staar na hul skoenpunte, die Engelse blik

mekaar net vinnig aan.

ce si ds d Hy) k di 2 kki U nuus is ietwat … verrassend,” kom dit na `n rukkie

van die admiraal.

“Ja. Ons - die goewerneur self - kon dit skaars glo.” Hoewel die Engelse offisiere van nuuskierigheid jeuk,

durf hulle nie vra hoe die skynbaar onmoontlike verrig is nie.

“Menere,” sê die admiraal aan die Franse, “vra vir die goewerneur of ek mêre `n verteenwoordiger aan wal mag stuur. Ek moet eers u onverwagte nuus oorweeg.”

“Sekerlik, Meneer. Ons verstaan alte goed. Soos ek gesê het, die kordaatstuk het selfs vir ons aan wal verbaas.”

Sodra die kaptein die Franse aan dek begelei het, merk die admiraal op: “Meneer Carruthers, jy het daardie veerpen so gesit en skerpmaak dat daar skaars twee duim daarvan oor is. Sal jy in die toekoms jou opgewondenheid beter beteuel?”

“Ek sal probeer, Meneer. Maar, Meneer, as dit nie Cuyper se werk was nie, is ek `n bobbejaan!”

“Alles is moontlik, meneer Carruthers.”

Glad nie oorbluf nie, gaan Carruthers voort: “En dit, hoop ek, besef die hovaardige kaptein Rawstone ook nou, Meneer.”

“Ongetwyfeld. Dalk onthou hy ook sy gesprek met jou.

Ek wil `n volledige lys hê van al die krygsgevangenes aan boord van ons vier skepe. Die Franse goewerneur sit nou met byna al die troefkaarte in sy hand.”

Mooi uitgevat in `n splinternuwe uniform, blou baadjie, wit broek, wit sykouse en swart skoene, staan Lafras (uyper m die grootkajuit van die Hirondelle.

Sy regterhand rus op `n aardbol wat aan die vorige kaptein, die ongelukkige Rawstone, behoort het. Van alles wat gebuit is, is dit in Lafras se oë die waardevolste, behalwe natuurlik die skip self. Meer as twee voet in deursnee, in pragtige kleure geverf, is dit ‘n kunstige voorwerp, maar bowendien is die jongste ontdekkings ook verbasend noukeurig daarop aangebring, veral James Cook se ontdekkings in die Stille Oseaan en in die omgewing van Australië, NieuSeeland en Antarktika.

Met groot tevredenheid dwaal Lafras se oë van die blinkgepoleerde vloer na die skilderye teen die mure, na die tafel met sy wynkraffies en kelkies van kristalglas, na die plafon met die skeepskompas daarin, na die mooi meubels, die blink vensterruite.

Ja-nee, hy het ver gevorder vandat hy die dag uit die

Kaap gevlug het; toe was hy ‘n arm seun, bang vir die gereg

en sonder heenkome.

Die deur gaan oop en Alfonse Coligny, Louisa en haar

broer, Jacgues, kom die kajuit binne, bly so staan en staar die meublement en die eienaar in stilte aan.

Coligny se stem verbreek die stilte.

“Sien jy, Louisap Het ek jou nie gesê dat die Afrikaner

skatryk is en dat jy hom verniet so bejammer nie?”

Louisa glimlag vriendelik vir Lafras.

“Al was jy tot oor jou ore in die skuld, my liewe Lafras,” sê sy, “kan ek begryp waarom Jy dit gedoen het. Die Hirondelle is mooi, selfs ek, `n vrou, kan dit sien.”

‘En die aardbol?” vra Jacgues. “Waar kom Jy daaraan?”

“Dit het aan kaptein Rawstone behoort. Ek het die offstere se persoonlike besittings en klere teruggegee, maar die aardbol nie. Dit kan die vyand in sy oorlogspoging teen Frankryk help.”

“Heeltemal reg,” stem Coligny saam. “Maar wat laat weet die goewerneur omtrent die Hirondelle? Bly dit in jou besit2”

Ek verwag majoor Revaux vanoggend. Ek vrees die goewerneur het hom vir my antwoord vererg.”

“En wat was jou antwoord?”

`Ek het gesê dat voor ek die Hirondelle aan die Franse vlootmag of aan iemand anders afstaan, ek hom self in die lug sal skiet.”

“‘n Bietjie kras gestel,” merk Jacgues op. “Jy weet hy het die reg om `n gebuite skip te kommandeer as die staat dit nodig het.”

“Maar ek kan verstaan dat Lafras so sterk oor die skip voel,” sê Louisa. “Dis immers hy wat die plan beraam het om die Hirondelle te buit en weer Franse besit te maak.”

“Nou ja, ek is nie die goewerneur nie,” verweer Coligny.

“Ek stem saam dat ons ons moet verheug oor Lafras se prestasie en dat die Firondelle weer in Franse besit gekom

het. maar.

“In Hollandse besit,” val Lafras hom in die rede waar

hy by die tafel staan, wynkraffie in die een hand en kelkie in die ander. “Sal jy ‘n bietjie van my Constantiawyn proe, Louisa?”

“Asseblief, Lafras.” “Wat bedoel jy, ‘Hollandse’ besit?” vra Jacgues.

“Die Afrikaner het skielik Hollander geword,” merk Coligny op, terwyl hy `n wynkraffie optel, die prop uithaal en met plesier aan die inhoud ruik. “Ek sal graag dié konjak op die proef stel, Hollander, en uit een van daardie pragtuge bokale. Van wie het ons hulle gebuit? Toemaar, ek sal self inskink.”

“Onthou jy nie?” lag Lafras. “Dit was die Engelsman met die skreeulelike vrou. Hy het sterk onder die indruk verkeer dat jy planne smee om hom van sy vrou te beroof.

Hoe meer jy haar hand gesoen en vir haar komplimentjies gegee het, hoe kwater het die ou geword. Ons het hulle naby Bombaai aan wal gesit.”

“Nou onthou ek!” Coligny skater soos hy lag.

Later toe majoor Revaux die kajuit binnekom, besef Jacgues dat Lafras hom alreeds `n aanduiding van sy planje gegee hei Revaux is die vriendelikheid self. “Ek weet nie hoe jy dit reggekry het om die skip te buit nie, luitenant Cuyper,” sé hy nadat hy, glas in die hand, gaan sit het. “Ek weet in breë trekke wat gebeur het, maar hoe het jy jou plan agtermekaargesit?”

“Daar sou geen plan gewees het nie en geen Hirondelle voor anker as dit nie vir Rawstone self was nie,” antwoord Lafras, en vertel hoe Louisa die aandag van die Engelse offisier getrek het.

“Daarna moes ek net sit en wag dat die vlieg in die spinnekop se net loop,” sluit hy af.

“En baie geld uitgee vir die aankoop van die wrak van die korvet en die bou van die twee skynforte,” voeg Coligny by.

“En die werklike fort onder aan die kus,” las Jacgues by.

Revaux, wat die betekenis van die aanvullings snap, vra

egter: “Maar luitenant Cuyper, het u nooit getwyfel nie?

Ek bedoel - die welslae van die aanval op die Hirondellehet

van so baie faktore afgehang.”

“Daar was twee gevare. Een: As Rawstone twee sterk magte gestuur het om die forte die swye op te lê, sou hulle met meer as een boot vervoer moes word. Dit sou beteken dat ons die wagte wat by die bote agtergelaat is, nie sonder skoot sou kon oorrompel nie. Daarom het ek dit so beplan dat die voetpaadjies wat deur die Engelse gebruik is om die forte te nader, met bosse versper is terwyl hulle besig was om die leë forte storm te loop.

“Met hul terugkoms het die Engelse die verkeerde voetpaadjies gevolg, wat hulle op verkeerde strande gebring het. Intussen kon ons mense die bote bekruip en die wagte oorrompel, terwyl hulle gestaan en kyk het hoe hul maats terugkeer - maar die “maats? was in werklikheid Franse.”

“O, is dit hoe u dit beplan het! Baie slim, ja, baie slim.

En die tweede gevaar?”

“Dat Rawstone sou agterkom dat ek in werklikheid twee

kanonne so na aan die strand opgestel het. Dan moéés hy

lont geruik het.”

“Waarom het u daardie fort gebou?”

“As die Engelse sterker weerstand gebied het, as ek die bote wat aan die fortaanvalle deelgeneem het eers na ‘n heftige geveg gebuit het, sou Rawstone op sy hoede gewees

iet “As ons dus ons teenwoordigheid moes verraai, het ek

beplan om met die kanonne van die kusfort op die Hirondelle los te trek. Rawstone sou dan nog haastiger wees om met sy geliefde skip uit die gevaar te seil, en sou nie so noukeurig op die getalle in die bote let nie. Die twee kanonne in die kusfort was dus my troefkaart.”

“En hoe het u met hulle in verbinding gebly?”

“Kano’s, Majoor, het my boodskappe gedra.”

“U het aan alles gedink, Luitenant.”

` ” “Dit is die geheim van sy sukses,” merk Louisa met n glimlag op.

“Net so,” stem haar man saam.

magte gestuur het om die forte die swye op te lê, sou hulle met meer as een boot vervoer moes word. Dit sou beteken dat ons die wagte wat by die bote agtergelaat is, nie sonder skoot sou kon oorrompel nie. Daarom het ek dit so beplan dat die voetpaadjies wat deur die Engelse gebruik is om die

forte te nader, met bosse versper is terwyl hulle besig was om die leë forte storm te loop.

“Met hul terugkoms het die Engelse die verkeerde voetpaadjies gevolg, wat hulle op verkeerde strande gebring het. Intussen kon ons mense die bote bekruip en die wagte oorrompel, terwyl hulle gestaan en kyk het hoe hul maats terugkeer - maar die ‘maats’ was in werklikheid Franse.”

“O, is dit hoe u dit beplan het! Baie slim, ja, baie slim.

En die tweede gevaar?”

“Dat Rawstone sou agterkom dat ek in werklikheid twee kanonne so na aan die strand opgestel het. Dan moéés hy: lont geruik het.”

“Waarom het u daardie fort gebou?”

“As die Engelse sterker weerstand gebied het, as ek die bote wat aan die fortaanvalle deelgeneem het eers na `n heftige geveg gebuit het, sou Rawstone op sy hoede gewees het.

“As ons dus ons teenwoordigheid moes verraai, het ek

beplan om met die kanonne van die kusfort op die Fzromdelle los te trek. Rawstone sou dan nog haastiger wees om met sy geliefde skip uit die gevaar te seil, en sou nie So NoUkeurig op die getalle in die bote let nie. Die twee kanonne in die kusfort was dus my troefkaart.”

“En hoe het u met hulle in verbinding gebly?”

“Kano’s, Majoor, het my boodskappe gedra.”

“U het aan alles gedink, Luitenant.”

“Dit is die geheim van sy sukses,” merk Louisa met n glimlag op.

“Net so,” stem haar man saam.

“Maar hy het blykbaar nie daaraan gedink dat die Franse vlootmag die dienste van die Hirondelle broodnodig het nie,” merk Revaux met `n glimlag op.

“Dit is waar jy jou misgis, Majoor,” lag Louisa, haar mooi neusie effens opgetrek. “Fk is seker daarvan dat Lafras nooit so baie geld op Napoleon sou uitgee nie - en nie sonder `n bewys nie.”

“Maar hy hét!” hou Revaux vol, maar die glimlag het verdwyn.

Lafras sit sy vingers op die aardbol en draai dit stadig om en om.

“Ek het die Hirondelle gebuit, nie waar nie, Majoor?” vra hy. “En daarby die geheime seinkodes van die Engelse vlootmag aan die Franse vlootmag bekend gemaak.”

“Dit is so,” erken Revaux. “Dit gee almal toe.”

“Maar ek is `n Hollandse onderdaan, Majoor, en gevolglik behoort die Firondelleaan Holland. Ek het nog nie gevra dat `n Franse pryshof oor die Firondelle uitspraak moet gee nie, want dis `n Britse oorlogskip deur `n Hollander gebuit. Watter seggenskap het die goewerneur van die eiland oor ‘n Hollandse oorlogskip?”

Louisa se oë vonkel, Jacgues staar die majoor aan om sy reaksie gade te slaan en Coligny skink vir hom nog ‘n glasie konjak.

Dit sal hulle leer, dink hy, om nie met my Afrikanertjie

die gek te kom skeer nie.

“Ons het nie geweet dat jy nie `n Franse onderdaan is

nie,” antwoord Revaux onseker.

Lafras los sy geliefde aardbol, trek ‘n lessenaarlaai oop en lê drie, vier dokumente op die blad neer.

“Beëdigde verklarings deur mevrou Hauberg en haar dogter, Rika, dat ek wel ‘n Hollander van geboorte is en beëdigde verklarings deur kaptein Coligny en Pierre Malroux dat ek gevange geneem is tydens ‘n aanval deur die Engelse fregat Orpheus op die korvet Jeanette.”

“Dit is so, ja,” stem Revaux saam, skoon uit die veld geslaan. “Dit is so.”

Die Flirondelle lê aan sy boegankers en soos die suidoostewind oor die berge van die eiland val, swaai die agterstewe heen en weer. Nou skyn die son by die agterstewe in en `n glinsterende geel streep beweeg stadig oor die vloer.

“Die goewerneur beskik nég oor die mag om die Hirondelle te kommandeer,” probeer Revaux.

“Vyf minute nd ek my eerste bevel gegee het,” antwoord Lafras, “sal ons op pad Batavia toe wees.” Hy trek die roete oor die Indiese oseaan met sy vinger op die aardbol.

Verskrik kyk Revaux deur die vensters. Nee, die skip

vaar nog nie by die hawe uit nie.

“Wat,” vra Coligny, “wil die goewerneur met die Firondelle maak? Hier is geen Franse vlootoffisiere nie.” Revaux skuif ongemaklik rond. “Ek mag … kan nie sê nie,” antwoord hy.

“Nie eens vir ons nie?” vra Louisa. “Ons het al Lafras se

planne geken en hulle nie verraai nie.” “Dis nie my geheim nie, mevrou Coligny. Maar dit is tog duidelik dat die goewerneur die Hirondelle broodnodig het.” “Waarom huur hy nie die skip met kaptein en bemanning nie?” vra Alfonse.

“Kaptein?” “Het Lafras nie `n Britse seekaptein uitoorlê nie? Daar

is nie ‘n beter kaptein beskikbaar nie.” “Daar is — verskoon my, luitenant Cuyper - daar is JY, kaptein Coligny.” “Ek gaan terug Frankryk toe. Ek is `n getroude man en

moet op die toekoms let.” “Daar is Villon,” stel Revaux voor.

“‘n Goeie kaperkaptein - maar dom, baie dom.” Revaux staar sy drankie aan. Wat staan hom te doen?

Lafras vra: “Staan u besoek in verband met die aankoms van meneer Rossillon, Majoor?”

Revaux kyk vinnig op. | | “Dit mag ek nie sê nie.” |

“ken van my bemanningslede,” gaan [Lafras ewe bedaard | voort asof Revaux nie gepraat het nie, “het etlike jare in 1 Indié deurgebring. Hy het gehoor hoe meneer Rossillon ‘i met sy bediende in Hindoestani gesels. Onder die indruk dat niemand die taal verstaan nie, het hy taamlik openhartig gepraat. Wat hy omtrent die goewerneur, die eiland en die amptenare hier te sê gehad het, was nie vleiend nie.

Volgens my bemanningslid is meneer Rossillon `n geheime agent wat deur ‘n Amerikaanse skip hier aan wal gesit is.

Die kaptein het geweier om meneer Rossillon verder te

bring toe hy agterkom watter planne meneer Rossillon vir Napoleon in die mou voer.”

Verskrik staar Revaux vir Lafras aan.

“Dit is nie waar nie!” werp hy bra onseker teë.

“Ek sê nie dit is nie; dit is wat my bemanningslid gehoor en vir my vertel het. Hy sê ook dat Rossillon beweer het dat as die goewerneur nie vir sy passasie na Indië sorg nie, hy wat Rossillon is die goewerneur by Napoleon gaan aankla.”

“Wat u nou daar sê, kan bra gevaarlik vir u wees!” laat Revaux vinnig val.

“Daarom sê ek dit voor getuies, ingeval ek in die tronk gestop en die /Juondelle gekommandeer word.”

Revaux swyg en Louisa knip vir haar man oog.

Coligny sê: “Dit is baie duidelik, Majoor, dat as die goewerneur vir Rossillon wil help, hy vir luitenant Cuyper en die Flirondelle sal moet huur.”

Revaux aarsel: “Luitenant Cuyper is nog baie jonk.”

Die stilte wat daarop volg, word deur Louisa onderbreek.

“Was Dawid,” vra sy, “nie baie jonger toe hy vir Goliat | verslaan het nie?”

“Dawid het `n slinger gebruik,” antwoord Revaux. “Nie ‘n skip nie.”

“En wat,” vra Louisa, “beteken `n skip sonder ‘n bemanning en ‘n kaptein?”

Die deur gaan oop en dokter Fouget kom die kajuit binne.

Jammer dat ek laat is, Lafras. Pierre Malroux is ongesteld en ek het by hom ingeloer. `n Griepaanval - nie ernstig nie.

“Dag, Majoor. Is die Hirondelle nie pragtig nie? Ek sien uit na my eerste reis aan boord van `n swaeltjie.”

“U eerste reis? Ek dag u gaan saam met kaptein Coligny Frankryk toe!”

“Nee, Louisa en Jacgues kan hulle in die mag van Napoleon waag, want hulle was kinders gedurende die revolusie, maar ek sal hier wag tot hulle my laat weet of dit vir my veilig is om na Frankryk terug te keer.” Revaux knik. Hoewel Mauritius Frans is, het die bevolking geweier om hulle slawe te bevry en op baie ander maniere het hulle getoon dat hulle nie die bevele van die Franse regering sou gehoorsaam nie. Ook het die bevolking nooit die haat teenoor die maghebbers en adel geopenbaar wat ‘n kenmerk van die Franse Revolusie was nie. Hoewel daar `n guillotine opgerig is, is dit nooit gebruik nie.

Terwyl hy opstaan, vra Revaux: “As ek die goewerneur kan oorhaal, luitenant Cuyper, sal u gewillig wees om dié skip aan die Franse regering te verhuur?”

“Mits ek die kaptein is, ja,” antwoord Lafras.

“Ek sal dit so aan die goewerneur stel.” Kort daarna vertrek Revaux en Lafras begelei hom na die dek en na sy boot.

Toe hy na die kajuit terugkeer, sê hy: “Ek sal vandag die

voorrade begin aankoop.”

“SO seker dat die goewerneur jou aanbod sal aanneem?” vra Coligny.

“SO seker dat die goewerneur van Rossillon ontslae wil raak. Wel, Napoleon sal duur betaal vir Rossillon se passasie.

“Jy is baie seker van jou saak.”

“Ek moes dit eerder ingesien het. Die suidwes-moesonwind sal nog uiters `n maand waai. Stuur die goewerneur nie vir Rossillon binne daardie tyd Indië toe nie, sal laasgenoemde nog maande hier sit - en rapporte aan Napoleon skryf.”

“En te oordeel na die indruk wat Rossillon op my gemaak het,” sê Coligny, “sal die rapporte allesbehalwe gunstig wees.”

“Is dit waarom die goewerneur jou skip wou kommandeer?” vra Jacgues.

“Nee,” antwoord Lafras, “dit was maar ‘n dreigement.

Nou het hy ‘n skip en `n bemanning, en onthou, skip en bemanning moet dit tussen die Britse vloot om Indië waag.”

“As jy dit geweet het, waarom het jy aangebied om jou

skip te verhuur?” vra Jacgues terwyl die ander breed glimlag.

“Die Afrikaner is skelm verby,” merk Coligny op.

“Nou kry ek voorkeur wat voorrade betref,” antwoord Lafras, “en Napoleon help om daardie voorrade te betaal.

As die Franse net gewillig was om Engelse kos te eet, kon ck oormêre uitvaar nd ek die watervate volgemaak het.

Nou sal ek die kos aan boord aan die goewerneur verkoop om die gevangenes te voed, en dalk nog ‘n winsie toon.”

“Nietemin,” hou Jacgues vol, “stel jy jou in die mag van die Engelse. En jy weet wat sal gebeur as hulle jou vang!”

“Jy vergeet,” antwoord Lafras, “dat in daardie kas ook afskrifte van die geheime seine en kodes van die Britse vloot opgesluit lê. Rawstone het nie kans gekry om hulle oor boord te gooi nie. Kom ek in Indië aan, is ek nog Sy Majesteit se skip, die FHirondelle.”

“Met ‘n bemanning wat nie Engels kan praat of verstaan nie.”

“Dit besef ek,” antwoord Lafras, “maar ek het gereël dat die Engelse offisiere van die Hirondelle daagliks by my kom eet - kaptein Rawstone het my uitnodiging van die hand gewys — en ons gesels net Engels. Ek knap my woordeskat en aksent op so al wat ek kan.”

Louisa lag hardop, die dokter skud sy kop en Coligny sé: “Verwaand verby! Knap sy Engels op voordat die goewerneur sy skip gehuur het.”

“Wat anders kan hy maak?” wil Lafras weet. “Hy moet my skip huur om van Rossillon ontslae te raak.”

“Ja, nou kom dit eenvoudig voor,” maak Jacgues beswaar, “maar hoe het jy vooraf geweet?”

Lafras glimlag. “Ek het jou al so baie gesê: Mense dink volgens hul opleiding. Alfonse dink soos ‘n kaperkaptein,

dokter Fouget soos `n medikus, kaptein Rawstone soos `n Engelse vlootkaptein, ensovoorts."

"Is dit dan so verkeerd?" vra Coligny. "'n Boer kan tog nie soos 'n slagter dink nie."

"Nee, maar die dinkproses volg naderhand 'n patroon en as 'n buitestander hom dan in die persoon se posisie kan stel, kan hy raai presies tot watter gevolgtrekking hy sal kom." "En soos wie dink jy, slimjan?" skerts Coligny. "Seker

soos Salomo." "Nee," antwoord Lafras ernstig, "maar ek wens ek kon.

Dan sou ek geweet het hoe om jou te oorreed om Frank en

Ryk aan my te verruil of te verkoop."

Frank en Ryk is twee Amerikaanse kanonne aan boord van Coligny se skip. Hulle is langer, baie akkurater en het 'n groter trefkrag as ander kanonne van dieselfde kaliber, maar tog is dit Lafras se wonderlike gesigsvermoë en ver nuf wat hulle die twee mees gevreesde kanonne in die hele Indiese Oseaan gemaak het.

"Jy het meer as Salomo nodig om my te oorreed om van Frank en Ryk afstand te doen," sê Coligny.

"Ek besef alte goed dat jy dit nie sal doen nie," stem Lafras saam. "Nie so lank as wat jy `n kaperkaptein is nie." "En waarom nie?"

"Jy is te gewoond aan en te afhanklik van Frank en Ryk." "Ek van twee kanonne afhanklik?"

"Ek het gesê: gewoond en afhanklik. Daarom kan ek nie

by jou kom smeek en pleit nie. Dit sal nie regverdig teenoor Jou wees nie.”

“Regverdig teenoor my nie?”

“Nee. As jy iets oorkom op pad terug Frankryk toe en ek sit met Frank en Ryk op die #/irondelle, sal ek nooit weer ‘n skoot met een durf afvuur nie! Die knal sal vir die res van my lewe verwytend in my ore weergalm.”

“In jou ore? In jou groot mond, bedoel jy! Waar kom jy daaraan dat ek van twee kanonne afhanklik is?!”

“Bedaar, jong, bedaar! Ek wil die goed nie hê nie! Ek het dit oorweeg om jou ‘n kontantbedrag aan te bied, maar nou sal ek met die twee boegkanonne van die Flirondelle tevrede wees. Die Hirondelle is buitendien die vinnigste skip op die oseaan, en ek sal liewer vlug as skiet.”

“Die vinnigste skip? My Jeanette is die vinnigste!”

“Was, Alfonse, was. Vandat die Hirondelle op die toneel

verskyn liet.” “Wil jy wed?” “Waarom sou ek?”

“Skielik bang geword, nê?” “Hoe kan ons dit toets? Ek weet dat die Hirondelle skoon

onder Jeanette sal uithardloop, soos ‘n springbok onder ‘n

donkie sal uithardloop.” “Ons kan dit maklik toets, slimjan. Al ooit van ‘n wedloop gehoor?”

“Soos perderesies? Aan die Kaap het ek ‘n perd gehad wat die vinnigste...”

‘En hier het jy weer die vinnigste skip. Ek stel voor ons jaag resies om die eiland.”

“Met die Engelse oorlogskepe op die loer? Dit sal gevaarlik wees.”

“Nou word jy bang!”

“Ek dink aan jou, Alfonse.”

“Aan my? Aan my?!”

“Die stadigste skip val die vyand maklikste ten prooi!”

“Onthou daardie woorde! En nou vind daar `n wedloop tussen Jeanette en die Hirondelle plaas, of trek jy jou woorde terug?”

“Nee, aangesien jy daarop aandring, sal ek my skip vir die resies voorberei. Aan die Kaap het ek nooit ‘n perderesies verloor nie.”

“Maar nou gaan jy verloor. Maar eers sal ons die prys vasstel. Wat stel jy voor?”

“Tienduisend goue frank?”

Coligny skrik, maar probeer dit te bedek deur op te

merk: “Ek wil jou nie bankrot maak nie.” “Moet jou nie oor my geldsake bekommer nie. Jy is ‘n getroude man en gevolglik moet jy die toekoms in gedagte hou.” “Sulke weddenskappe pas nie tussen vriende nie,” merk

die dokter op. “Waarom nie `n prys nie?”

Lafras se vingers speel met die aardbol en sy oë bly vasgenael op die wentelende steer.

“‘n Vat wyn?” vra hy KG

“Nee,” bars Coligny uit, “nie ‘n vat wyn nie — vyfduisend frank! As die Afrikanertjie dit so ou hê, sê sal dit wees! Ek sal met die helfte tevrede wees.

“Jy sal my net kans moet gee om `n bemanning te mon ster,” merk Lafras koel op. “Al is die Hirondelle die vinnigste skip op die Indiese Oseaan, is hy nie `n vlieënde tapyt waarvan die Arabiere vertel nie. Nogal ‘n mooi naam vir ‘n skip — die Vlieënde Tapyt. Na die wedloop sal ek dalk die Hirondelle herdoop.”

“Ja.” stem Coligny saam. “Daar is ook `n naam soos die Gebarste Padda -— dalk pas dit beter.”

Lafras lag hardop. “Ek glo nie kaptein Rawstone sal daarvan hou nie,” sê hy.

Louisa lag ook toe sy opstaan om te vertrek.

“Dankie vir jou gdsvryheid, Lafras. Ek het dit terdeë geiet.”

Ongetwyfeld het sy die woord “gasvryheid” beklemtoon, en Fouget voeg by: “Ja, dit was aangenaam, maar ek hou nie van die weddenskap nie.”

“O,” antwoord Louisa, “ek bekommer my glad nie oor die uitslag nie. Met `n deel van die vyfduisend frank gaan Alfonse my `n mooi halssnoer as aandenking koop, hoop ek!

“Een?” vra Alfonse, baie duidelik in sy skik met sy vrou se ondersteuning. “Twee! Een van my en een van die grootpraterige Afrikaner!”

“Dit sal ‘n plesier wees!” stem Lafras saam.

Tuis vra Coligny vir sy vrou: “Louisa, is jy regtig oortuig dat feaneite die wedloop gaan wen? Die Firondelle is vinnig, dit

weet ek, maar ek vrees Lafras se slimmigheid nog meer.

‘n Mens weet nooit wat in sy kop aan die gis is nie.”

“Nee, Alfonse,” verseker sy hom, “jy sal wen omdat ‘n skip sonder ‘n kaptein en `n bemanning maar ‘n liggaam sonder siel of verstand is. Jy en jou bemanning sal die resies wen, nie die skip nie.”

“Dis waar,” erken hy. “Dis vir my ‘n riem onder die hart dat jy so bemoedigend is want, tussen ons gesê, vrees ek Lafras meer as enige ander man. Daardie listigheid…”

“En ek weet dat jy gaan wen,” verseker Louisa hom, “omdat ek weet dat jy die beste kaptein is. Ek kén jou.”

Aan haarself sê sy: En ek ken ook vir Lafras Cuyper.

Drie weke snel verby voordat die wedloop `n aanvang kan neem. Eers haal Revaux die goewerneur oor om Lafras Cuyper amptelik as kaptein van die Hirondelle te erken, en daarna word daar met hom ooreengekom dat hy Eduard

Rossillon en sy bediende iewers aan die kus van Indië aan wal sal sit.

“Waar?” vra Lafras.

“Dit sal Rossillon aan jou openbaar wanneer julle op die oop see is,” deel Revaux hom mee.

“Mits hy nie my skip en bemanning in gevaar stel nie.”

“Dit is vanselfsprekend.”

“Nie altyd nie. Rossillon mag sê: ‘Sit my daar aan wal.” Maar die wind en gety mag dit gevaarlik maak om die kus te nader.”

“Ek verstaan.”

“Sorg dan dat dit in die ooreenkoms duidelik gestel word, en sê ook vir die goewerneur dat ek, as onderdaan van `n getroue bondgenoot van Frankryk, geen reisgeld vir Rossillon sal verlang nie.”

Revaux staar die jongman voor hom aandagtig aan.

“Dis `n plesier om met jou sake te bespreek,” erken hy vriendelik.

“Dankie,” antwoord Lafras. “En sê tog aan die goewer neur hoe meer hulp ek van die hawemeester en sy amptenare ontvang, hoe gouer kan Rossillon oor die gesigseinder verdwyn.” vaux op pad terug na die goewerneur se woning.

Hy gee die reisgeld prys en kry die beste behandeling moontlik.

Sodra die ooreenkoms onderteken is, word die Hirondelle gekalfater. Die geskut en swaar toerusting word aan wal gebring, die watervate leeggemaak, en met springgety word die skip tot teen die kant gebring. Toe die gety terugtrek, word stutte weerskante om die romp aangebring sodat die FHirondelle stewig op sy kiel op die sand rus.

Nou word die romp skoongekrap en geskrop en daarna geverl. Blou is die kleur waarop Lafras se keuse val. Onder en net bokant die waterlyn is die Hirondelle donkerblou en hoër op word die kleur geleidelik ligter. Met die volgende springgety word die skip weer vlot gemaak en aan die kaai vasgemeer waar voorrade, geskut, ammunisie en dies meer ingelaai word.

Die werk word drie dae lank onderbreek deur ‘n kwaai orkaan wat die eiland teister, en al wat matroos is moet net keer dat meertoue nie breek en die skepe voor anker of in die hawe vergaan nie.

Die orkaan bring egter een voordeel mee: Dit waai die Engelse oorlogskepe letterlik van die eiland af weg. Die Engelse vloot sal naby Madagaskar gaan skuiling soek en eers nadat hulle die skade herstel en teen die suidoostewind op gelaveer het, sal hulle weer die blokkade kan hervat.

Intussen gaan Lafras voort om daagliks met die Engelse offisiere te gesels en sodra hy alleen is hul aksent na te boots. Hy laat maak ook vir homself en sy offisiere uniforms volgens die Britse patroon. Vir die gewone matroos is dit nie nodig nie, aangesien elke skeepskaptein sy matrose na eie smaak klee.

“As die Engelse ons in dié mondering vang nd ons onder hul vlag geseil het,” merk Rambier op terwyl hy sy uniform aanpas, “sal hulle ons sonder verhoor ophang.” Rambier en Fougas, twee van Jeanette se bemanning, is groot bewonderaars van Lafras, en nadat hulle verkies het

om by hom te bly, het Lafras hulle as offisiere aangestel.

Die derde offisier is Roden, jonk maar ervare.

Die vier beskou mekaar in hul donkerblou baadjies en broeke, wit sykouse en swart skoene met silwer gespes. Die goue epoulette aan die skouers skitter terwyl hulle deftig die hoed vir mekaar afhaal en laag vooroor buig.

“Hulle sal ons nie so maklik vang nie,” verseker Lafras hulle. “Met die seinkodes in ons besit, sal hulle ons geheim

alleenlik agterkom as hulle voet aan boord die Hirondelle sit — en dit sal hulle nie maklik regkry nie.”

“Sal die Engelse admiraal nie die Kaap en Indië van die verlies van die #Jirondelle in kennis stel nie?” vra Fougas.

“Twee oorlogskepe daarvoor gebruik?” werp Lafras teë.

“En boonop weet hy nie dat ons die seinkodes in ons besit het nie. Hy sal aanneem dat Rawstone die belangrike boeke oorboord gegooi het.”

“Sodra krygsgevangenes uitgeruil is, sal die Engelse weet.”

“Teen daardie tyd is ons al halfpad na Indië,” stel Lafras

hom gerus.

“As jy so seker van jou saak is,” vra Rambier, “waarom al

die moeite met die taal en die uniforms?”

“Ons gaan ons in die gebied van die Engelse waag. Ons sal tot na aan die kus moet seil en daar `n boot te water laat. Ons sal moet wag totdat Rossillon met sy vriende in aanraking gekom het, en dan wanneer hy oortuig voel dat hy met ‘n mate van veiligheid aan land kan gaan, sal ons hom en sy besittings moet wegbring.

“Verskyn daar `n Engelse oorlogskip op die toneel tei.

wyl ons met Rossillon doenig is, sal ons nie op ons vaart of geskut kan staatmaak nie —- dan sal die kodes, die uniforms en my kennis van die Engelse taal ons uit die moeilikheid moet help. Al het ek maande aan boord van Orpheus deur gebring, en gevolglik die taal vlot leer praat, het ek dit soos die onopgevoede matrose gepraat — die offisiersklas praat dit heelwat anders. As ons deur ‘n Engelse oorlogskip onverhoeds oorval word, sal die paar uniforms en my Engels meer werd wees as al ons kanonne en smeekgebede dat ‘n wonderwerk geskied en ons uit die verknorsing red.”

“Ek hou nie van die hele besigheid nie,” grom Fougas.

“Ek ook nie,” stem Lafras saam, “maar hoe anders kon ek besit van die Hirondelle behou? Ek verseker julle dat ek elke moontlike voorbereidsel tref om te verhoed dat ons in die moeilikheid beland.”

“Wanneer vertrek ons?” wil Rambier weet,

“Na ons Jeanette geklop het,” antwoord Lafras. “Die wedloop om die eiland sal ons net mooi kans gee om agter te kom of die Hirondelle gereed is vir die reis na Indië.”

Die eiland Mauritius is sowat veertig myl lank en dertig myl breed, en om om hom te seil eis `n vaart van sowat

tweehonderd myl. Port Louis lê aan die weskus, nader aan die noordelike as aan die suidelike punt. Lafras en Coligny kom ooreen dat die skepe eers suidwaarts sal seil, en omdat die wind rukkerig oor die eiland kom, sal Jeanette eerste die hawe verlaat met `n voorsprong van ‘n kwartier, en daarna die Fliondelle. Die wenpunt sal die verste boei buite die hawe wees en dokter Fouget en Jacgues sal die tydopnemers wees, die dokter aan boord van Jeanette en Jacgues op die Hirondelle.

Presies om middernag los eanette se bemanning die meertoue en spring die takelwerk in. Binne enkele minute bol die eerste seile in die wind en Jeanette kies weswaarts koers om uit die hawe te kom.

“Hulle is vinnig,” merk Rambier aan Lafras op. “Dis `n agterstand wat ons nie sal kan uitwis nie.”

Met “hulle” het hy die bemanning van Jeanette bedoel ervare, gehard en so gewoond aan Jeanette dat hulle elke tou in die donkerste nag kan raak vat.

“Dis waarop Alfonse staatmaak,” antwoord Lafras en draai na Jacgues wat horlosie in die hand by die stuurwiel onder die lig van `n lantern staan. “Hoeveel minute nog, Jacgues?”

“Nog ses.”

“Elke man op sy pos! Staan gereed!”

Die minute draal verby totdat die lang wyser oor die merk kruip en Lafras beveel: “Los die meertouel Hys boegen voorseil! Hys die grootseil!”

Dit kletter en raas; daar word geroep, geswets en gelag.

Die seile klap-klap, toe skep die wind hulle, en die stuur wiel wat `n dooie ding in die stuurman se hande was, kry skielik lewe soos die roer in die vaarwater byt.

Die suidooster val warm en rukkerig oor die eiland en eers toe hulle die oop see bereik, verander Lafras koers van wes na suidsuidwes. Suid van die suidwestelike hoek van die eiland gekom, sal hy van rigting verander om dan teen die wind op te laveer totdat die Ffirondelle ver genoeg ooswaarts is om ‘n noordelike rigting in te slaan.

“Kan jy Jeanette sien?” wil Jacgues weet.

“Nee,” antwoord Lafras. “Ek het te lank op die verligte kompas gekyk. Ek sal later boeg toe gaan.”

Met sy wonderlike gesigsvermoë is [Lafras in staat om met die blote oog waar te neem wat ander mense alleenlik met behulp van ‘n verkyker kan uitken. Hy was al redelik ouer voordat hy agtergekom het dat hy met dié eienskap geseën is, en vandat hy aan boord van die Engelse fregat Orpheus gekom het, was die vermoë om beter te kan sien as die gewone mens hom al baie tot hulp en voordeel.

Nou, al is die nag dynserig en selfs die lig van die sterre af en toe dof, kan Lafras elke afsonderlike seil dophou, en kan hy beveel waar een tou stywer gespan moet word en m ander weer skiet moet kry.

Met die wind uit die suidooste en die koers suidwes, moet die seile omsigtig gespan word sodat elke vierkante voet benut kan word. Waar die wind die skip noordwes wil druk, is dit weer die werk van die roer om die skip op sy koers te hou.

Soos nog seile gespan word, hel die Hirondelle al meer oor na stuurboord en klief die boeg die donker seewater al

vinniger. Vlokkies skuim word deur die wind aan dek gedra en weldra brom die takelwerk soos die passaatwind aan die toue pluk.

Lafras en sy offisiere hou elke ra en spriet, elke seil en tou versigtig dop. Die Hirondelleis vir hulle nog vreemd, en as te veel druk op `n seil uitgeoefen word, kan dit éf aan flarde skeur 6f dit kan toue en takelwerk losruk sodat dié na benede stort en dalk ander seile meesleur.

“Hy’s vinnig,” verseker offisiere en bemanning mekaar.

“Hy’s vinnig, dis verseker.”

Lafras stap boeg toe, verkyker in die hand. Eers probeer hy Jeanette met die blote oog opspoor, maar toe dit nie slaag nie, gebruik hy die verkyker.

“Nou sien ek hom,” sê hy aan Jacgues wat hom gevolg het, terwyl hy die verkyker aan hom gee. “Kyk daar! Sien jy daardie ster bokant die kaap? Kyk mooi in die skaduwee

van die eiland.” “Ja, ja, ek sien hom. Maar hy is baie nader aan die land

as ONS.”

“Hulle kies kortpad,” antwoord Lafras. “Met die ervare bemanning kan Alfonse kort-kort die skip oor ‘n ander boeg gooi en sê teen die suidoos op laveer. Ek sal tevrede wees om my draai wyd te gooi en op die Hirondellese spoed staatmaak om eanette weer in te haal.”

Toe die dagbreek die wolke in die ooste verkleur, gee Lafras bevel dat die Hirondelle oor `n ander boeg gegooi en die koers van suid na noordoos verander word. Hy klim self voor in die boegspriet om die naderende kus dop te

hou. Namate dit ligter word, kan hy die verskillende landtekens duidelik uitken. Tot sy teleurstelling gewaar hy dat die Hirondelle verder weswaarts is as wat hy gemeen het.

Op die brug gekom, sê hy aan Fougas wat op wag is: “Ons sal hom weer op die vorige boeg moet gooi. Ons kan dalk verby die suidoostelike hoek skuur, maar dis te gevaarlik. Die wind waai ook al sterker - ons kan nie toelaat dat hy ons teen die kus vaswaai nie.”

“En waar sal Jeanette wees?” wil Fougas weet.

“Hy sal ook sukkel,” antwoord Lafras. “As ek reg skat, het Alfonse sy dierbare skip ook weg van die gevaarlike kus gestuur. Roep die bemanning aan dek en maak klaar om van koers te verander.”

Die gevolg van die maneuver is dat die son al hoog aan die hemel sit toe die Firondelle eindelik `n noordwaartse rigting kan inslaan. Maar nou, met die wind skuins van agter, is die skip soos `n swaeltjie wat sy vere regskud en met toenemende spoed oor die oseaan gly.

“Waar is Jeanette” word kort-kort gevra, en almal wat nie

met ‘n opgelegde taak besig is nie, drom saam op die boeg of in die wante om hul mededinger te soek. En uiteindelik word geroep: “Daar! Daar is hy! Kyk, hy koers tussen die

land en die eiland deur.” Dan was ek verkeerd, dink Lafras. Alfonse wil alte graag wen.

Die eiland Ile aux Fouguets lê sowat tien myl oos van Mahébourg, Mauritius se tweede grootste hawe, aan die suidoostelike hoek van die eiland. Maar wes daarvan lê nog eilandjies en riwwe sodat Alfonse, al het hy ‘n voor sprong

op die Hiondelle behaal, eers in ‘n noordwestelike koers sal moet stuur nadat hy die eilandjies verbygesteek het. Die Hirondelle, daarenteen, kan op dieselfde koers hou om nie net jle aux Fouguets aan die oostekant verby te steek nie, maar ook Pointe du Diable, die oostelike kaap van Mauritius.

Versigtig laat Lafras nog seile span, eers nog marsseile hoog bokant die topseile en toe twee ekstra boegsprietseile. Terwyl die Flirondelle in die hawe gelê het, het Lafras die een groot boegsprietseil laat verwyder en met drie kleiner, driehoekige seile vervang. Nou kan hy hulle uitwerking op die spoed van die boot duidelik voel. Soos hulle in die wind bol, is dit asof die Hirondelle se boeg hoër uit die water lig, en waar hy vantevore deur die golwe gesny het, voel dit asof hy nou bo-oor hulle gly.

“Dis vir jou ‘n skip!” roep meer as een uit. “Nog `n uur of twee en ons waai vir Jeanette tot siens. Vanaand sal Jeanette se bemanning nie hul gesigte in `n tappery durf wys nie.”

En Lafras? Dis asof hy en die Firondelle een is; vir hom lewe die skip met `n eie persoonlikheid. Sy hand streel die houtwerk; met liefde volg sy oog wante en takelwerk; die gezoem van die wind deur die toue is vir hom soos `n minnelied. Daar is nie ‘n ander skip in die wye wêreld wat by die #/irondelle kan kers vashou nie. Arme Rawstone!

Uit pure gewoonte het hy sy oë agteloos oor die oop see laat dwaal, maar nou besef hy dat hy iets gewaar het, iets wat nie daar behoort te wees nie en wat ‘n gevaarsein in sy onderbewussyn laat flits.

Op die oosterkim pak ‘n laag wolke saam. Dit was daar in daardie omgewing wat sy oë gedwaal het. Verkyker in die sak, klouter hy die stuurboordwante uit en sowat twintig

voet bokant die dek, met een arm deur die wante gehaak, bring hy die verkyker voor sy oë.

Heen en weer wieg hy soos die /Jimondelle oor die groot deinings gly. Aan dek is dit stil. Die bemanning besef dat Lafras nie die verkyker gebruik om feaneite dop te hou nie.

Hulle gewaar hoe hul jeugdige kaptein die verkyker toestoot en haastig na die dek terugkeer.

"'n Skip," maak hy bekend. `Na my mening 'n Engelse slagskip. Hy koers reg op die eiland af. As ek reg skat, sal hy Pointe du Diable gelyktydig met Jeanette bereik."

En wat maak ons nou? is die onuitgesproke vraag van die bemanning terwyl hulle Jeanette met die oog volg.

'n Engelse slagskip! Swaar kanonne wat die Hirondelle

met een volle sarsie in los opdrifsels op die see kan verander.

En /eanette Op hom vaar vriende, familielede.

'En wat maak ons nou, Kaptein?" stel Roden die vraag.

"Ja. wat maak ons nou, Kaptein?"

Lafras, wat `n jaar op `n Engelse oorlogskip deurgebring en die ysere dissipline van die Engelse vlootmag leer ken het, kon nog nooit gewoond raak aan die losse verhouding tussen offisiere en bemanning aan boord van die Franse kaperskepe nie. Hoewel dit help om `n gelukkige atmosfeer aan boord te skep, kan dit in tye van krisis noodlottig wees. En noudat hy wil dink, moet hy onnosele vrae beantwoord.

Maar Rambier en Fougas, wat hom goed ken, roep die bemanning toe: “Sal julle jul bekke hou? Elke man op sy pos, en bly stil!”

“En maak die skip slaggereed!” voeg Lafras by.

“Maak die skip slaggereed! Maak die skip slaggereed!” bulder offisiere en onderoffisiere.

Verslae staan die bemanning hul kaptein en aankyk.

Gaan hy `n geveg met `n Engelse slagskip aanknoop? Is hy mal?

“Die eerste man wat `n bevel weier, kry tien houe met die kats!”

Terwyl hy die woorde uiter, besef Lafras dat hy nou sy vuurproef as kaptein deurmaak. Weier die bemanning om sy bevele uit te voer, kan hy maar die Hirondelle aan die eerste die beste kaperkaptein verkoop.

Vreesbevange, agterdogtig en onseker staar die manskappe hom aan. Hy beweeg tot aan die reling van die kwartdek, kyk op hulle neer, elkeen om die beurt reguit in die oë.

“Is ek nie saam met julle nie?” vra hy. “As die Engelse my vang, sal hulle my ophang. Vertrou my. Ons moet Jeanette se bemanning waarsku dat hulle in gevaar verkeer. En nou, terwyl julle die skip slaggereed maak, luister na my bevele.

Hys die Engelse vlag en, offisiere, trek jul Britse uniforms byaan.

Stadig maar seker skemer sy plan deur. Hulle sal ‘n Engelse skip wees. Hulle glimlag, party lag en die spanning verlig.

Lafras se woorde styg bokant hulle stemme uit: “Ek is die kaptein van hierdie skip en volgens ooreenkoms moet Julle my gehoorsaam! Doen `n man dit nié, sal hy tien houe met die kats kry. Die volgende oortreder kry twintig! Roer julle nou!”

Terwyl die bemanning na hul plekke beweeg, roep Lafras sy offisiere om hom.

“Gaan verklee julle so gou as moontlik,” sê hy. “Ek sal wag totdat julle op jul poste is. Ons moet Jeanette waarsku, maar nou is hy wes van Ile aux Fouguets en ons aan die oostekant.

“Sodra ons hom weer in die gesig kry, sal ons die boegkanonne afvuur. Dit sal sy aandag trek en by die Engelse die indruk wek dat ons ‘n Franse kaper agtervolg.”

“En dan?” wil Roden weet.

“Dan hang dit van Alfonse Coligny en die kaptein van die Engelse oorlogskip af,” antwoord Lafras.

“Maar wat word van ons?” “Ek weet nie,” antwoord Lafras, “maar ons kan nie ons

vriende in die steek laat nie. O, hier kom Jacgues. Lekker geslaap, Jacgues? As jy jou oë uitvee en stip in `n oostelike rigting kyk, sal jy die topseile van ‘n Engelse slagskip sien.

Hy is die oorsaak van al die rumoer aan boord. Verskoon my `n rukkie, ek gaan eers die seinkodes van die Engelse haal. Oor ‘n rukkie sal ons hulle nodig kry.”

George Mings, kaptein van die Engelse linieskip Lancaster, sestig kanonne, het tog te lekker gedroom dat hy tuis by sy

vrou en kinders in Engeland is, toe daar aan sy kajuitdeur geklop word.

Vererg dat hy uit droomland gewek is, roep hy nors uit: “Binne!”

‘n Adelbors steek sy kop by die deur in.

“Luitenant Summers se komplimente, Kaptein. Mauritus in sig, Kaptein. U het gevra...”

“Ek weet wat ek gevra het. My dank aan luitenant Summers.”

Mings sluit weer sy oë. As hy net weer die ekstase van sy droom kan herroep. Die strelende somerson, die groen landskap, die blomme, die rose…

“Tok-tok-tok!”

“Wat is dit nou weer?”

“Luitenant Summers meen, Kaptein, dat ‘n Franse kaperskip deur ‘n Engelse korvet agtervolg word. Die kaper vlug noordwaarts tussen ons en die eiland.”

“Oor `n paar minute sal ek aan dek wees.”

En aan homself voeg hy saggies by: “Weg, drome! Kom, werklikheid!”

Aan dek wag die offisiere met swak bedekte opgewondenheid. Reg voor die boeg vlug ‘n Franse skip en agter hom, stadig maar seker besig om hom in te haal, volg `n Britse korvet. Terwyl hulle nog kyk, verskyn ‘n rookwalm voor by die boegspriet van die agtervolger en nd etlike sekondes hoor hulle die gerammel van die skoot oor die see.

“Is hy mal?” vra Mings. “Verwag hy om op daardie afstand die vyand raak te skiet?”

Summers antwoord: “Hy vuur kort-kort, Kaptein. Dis die korvet, die Hirondelle-kaptein Rawstone.”

“Dan was julle al in verbinding met hom?”

“Ja, Kaptein.”

Rawstone? Mings ken hom nie, maar hy het al van hom gehoor. ‘n Onaangename vent.

Summers praat: “Kaptein Rawstone was eerste luitenant

aan boord van die Vanguard toe ek `n adelbors was — `n verwaande vent.”

‘En nou probeer hy spog met die feit dat hy die prooi gaan vang. Wel, ons is hier, en as die Fransman gevang word, sal ons ons regmatige deel van die prysgeld kry. Verander koers na wes van noordwes. Ons sal die Fransman by Pointe du Diable vaskeer.”

“Wes van noordwes, Kaptein,” herhaal Summers die bevel, en die onderoffisiere beveel die bemanning om die nodige veranderings aan die ra’s en seile aan te bring.

“Die Hirondelle is verbrands vinnig,” merk Mings op.

Dit het nie te voorspoedig op die reis uit Indië gegaan nie en Mings, wat op pad na Simonstad is, sal ‘n ekstra bedrag uit die prysgeld verwelkom. Vrou en kinders in Engeland vereis geld - net drome ken geen behoeftes nie.

Summers se stem onderbreek sy gedagtegang: “Ek verstaan daardie Franse kaptein nie. Toe ons hom gewaar het, was hy

wes van Ile aux Fouguets en die Hirondelle oos daarvan. Waarom het hy nie na Grand Port of Mahébourg geseil nie”

“Dalk het hy nie die Ffirondelle gesien nie?”

“Maar daarna, Kaptein? Selfs nou as hy omsit sal hy net met die Hirondelle te doen kry. Ons sal hom nooit kan inhaal nie, tensy die Firondelle hom erg beskadig.”

“As die Franse nog forte aan die ooskus opgerig het,” merk Mings op, “kan hy by een van hulle skuiling gaan soek.”

Summers knik. “Dis waar, Kaptein,” erken hy, en voeg by: “En in dié wind sal ons ons dit nie te naby aan die kus durf waag nie.”

Mings se oë dwaal van die Lancaster se seile na die Fransman en dan na die kus van Mauritius wat nou al groen

bokant die blou see vertoon. Die Lancaster met sy sestig kanonne en oor die vierhonderd man is te waardevol om naby die kus te waag - nie met die suidooster so sterk soos

hy nou waai nie. Maar hy sal later van koers verander — nie nou al nie.

Oor die see rammel `n kanonskoot.

Mog dit troffe, dink Mings, maar Rawstone mors net ammunisie.

“Die Fransman verander van koers, Kaptein,” merk Summers `n ruk later op. “Hy vaar nou noordoos om Pointe du Diable te vermy. Blykbaar vrees hy ons minder as die Flirondelle.”

“Dit lyk so,” stem Mings saam, “maar weet jy, Summers, ek meen dat die Franse ons nog nie gesien het nie. Hul aandag

is op die lirondelle gevestig, en daarby met die son en wolkelaag agter ons steek ons seile nie teen die horison al mie.

“Dis waar, Kaptein, maar die Flirondelle het ons al lankal gewaar.”

“Dis `n Engelse oorlogskip. Die Franse kapers is maar bra laks wat hul dissipline betref.”

“Dis ook waar, Kaptein. En op sy nuwe koers is die Fransman heelwat stadiger en haal die Hirondelle hom baie vinniger in. Die Fransman sal sonder om ‘n skoot te vuur aan ons moet oorgee.”

“Mag jou woorde bewaarheid word, luitenant Summers.

Nee, tog nie. Uiteindelik hét die Fransman ons gEiem kyk, hy sit om. Verander koers, luitenant Summers. Ons

nuwe koers suidsuidwes.”

Aan boord van Jeanette voel Alfonse Colgny omgekrap,

hoofsaaklik omdat van sy bemanning wyn aan boord gesmokkel het, met die gevolg dat hulle nie in staat is om

huI pligte behoorlik uit te voer nie, én met sonop het Jeanette nie die voorsprong op die Hivondelle gehad waarop

hy, Alfonse, staatgemaak het nie. En boonop moes Lafras Cuyper, toe hy merk dat hy feanetteinhaal, sy lyf Engelsman hou — die Britse vlag hys, toe seinvlae, en uiteindelik met sy boegkanonne op jeanette vuur. Die skote was natuurlik baie ver kort, maar van sulke speletjies hou Alfonse niks nie.

Dit is toe Alfonse aan homself erken dat dit hom spyt dat hy sy vrou saamgebring het net om te sien hoedat Jeanette geklop word, dat Louisa vraend uitroep: “Alfonsel Wat is dit? Kyk daar, daardie groot skip!”

Reg in die son, met die glinsterende wit wolke agter hom, gewaar Alfonse hom: ‘n tweedekker, sestig kanonne ‘n Engelse slagskip!

“Maak klaar om om te sit! Maak klaar!”

Eers nd al die nodige bevele gegee is, vra Louisa: “Is ons in gevaar, Alfonse?”

“Daardie Engelsman kan die wind beter benut as ons, maar hy sal ons nie inhaal nie. Ons sal Mahébourg lank voor hom bereik. Moet jou nie oor die lompe lammel bekommer nie, my skat.”

Maar in sy binneste is Coligny bra bekommerd. Van waar die Engelsman nou lê, kan hy reg op Mahébourg afpyl, en om sy swaar kanonne te ontwyk, sal feaneiteal nader aan die kus moet seil. Met ander woorde, hy sal die ronding van die boog moet seil terwyl die Engelsman die reguit koers van die boogsnaar aflê. En daardie swaar kanonne van die Engelse skip kan meer as ‘n myl ver skiet. Net een kanonkoeël kan feanette se einde beteken.

“Wat gaan Lafras maak, Alfonse?” vra Louisa, maar

voordat hy kan antwoord, styg die rook by die Hirondelle se boegspriet op en twee kanonkoeëls dreun agter jeanelië verby en stuur twee watersuile hoog die lug in.

“Wat makeer Lafras?!” roep Louisa uit.

Coligny glimlag breed: “Daardie Cuyper!” roep hy uit.

“Hy het nie verniet `n kop op sy lyf nie! Maak die skip slag gereed! Laai Frank en Ryk, maar net met proppe, net met proppe!”

Die Firondelle kom vinnig nader, verander van koers sodat sy tien bakboordkanonne op Jeanette gerig word. Op laasgenoemde word die geskutpoorte oopgemaak en een vir een soos die kanonne gelaai word, verskyn die swart bekke in die son.

Die twee skepe nader mekaar vinnig en toe hulle reg oorkant mekaar is, sowat vierhonderd tree uitmekaar, dreun die twee sarsies feitlik gelyktydig.

Coligny kan sy oë skaars glo toe hy sien hoedat die grootseil op die Hirondelle skielik op die dek neerstort. Hy wou net die kanonnier opspoor wat sy kanon met ‘n koeël gelaai het, toe hy aan die lag gaan.

“O, daardie Cuyper! Tot vir skade gesorg. Nou is hy tdelik uit die geveg.”

Terwyl hulle kyk, verander die Flirondelle van koers om weer om te sit, maar met sy grootseil wat die bewegings van die bemanning op die dek belemmer, gaan dit bra stadig.

Intussen pyl die Lancaster ook op die toneel af. Mings weet dat die Franse die veiligheid van Mahébourg probeer bereik, en hy kies nou kortpad soontoe. Die Hirondelle kan agternakom en die gat toestop ingeval Jeanette weer OMmSit en noordwaarts probeer ontvlug.

Coligny beskou die naderende slagskip aandagtig. Hoe meer Jeanette weswaarts wyk, hoe moeiliker sal dit uiteimdelik gaan om teen die wind op te laveer om Mahébourg te bereik. Al sestig kanonne aan boord van die Lancasier gaap nou by

die geskutpoort uit, maar om hulle op Jeanette te rig, sal die Engelsman hom byna dwars in sy koers moet OOI.

Aan dokter Fouget sê hy: “Dokter, as jy sien die Engelsman maak aanstaltes om sy volle laag op ons te rig, sê my, asseblief.”

“Hy is te ver, Alfonse.”

“Nee, hy’s al binne trefafstand, Dokter. As Lafras aan boord van daardie Engelsman was, het die koeëls al om ons ore gedreun. Dank vader hy is nie. As die wind net wil bedaar

Hoe minder wind, hoe beter is Janette se kanse om die swaar slagskip te ontwyk.

“Dit waai al harder,” merk Fouget op.

`En begunstig die Engelsman meer as ons,” sê Alfonse op sagte toon. “Ek vrees dat ons binnekort die gedreun

van ‘n sarsie van dertig kanonne sal hoor. Gelukkig is die Engelse swak skuts.”

Louisa, wat by die bolwerk staan, roep hulle toe: “Al fonse! Dokter! Kyk, daar kom die Hirondelle aan. Ek wonder wat Lafras se plan is?”

“Dis duidelik dat hy nie van plan is om eerste in Port Louis te wees nie,” merk die dokter op. “Wat voer Lafras nou in die mou?”

“Ek weet nie,” antwoord Coligny, maar wat dit ook mag wees, hy kan niks uitrig voordat hy ons inhaal nie. Daarvoor het hy tyd nodig. Ek gaan padgee. Stuurman, verander koers na suidsuidwes.” Met die grootseil weer in sy plek herstel, koers die

Hirondelle nou agter Jeanette aan. Skuins agter hom bly die Lancaster nog op dieselfde koers en pyl reg op Mahébourg af.

Toe die uitkyker in Jeanette se maskorf die teenwoordigheid van brekende branders aankondig, is Coligny verplig om weer suidwaarts te draai. Nou vorder hy stadiger skuins teen die wind op, en die Lancasterhet baie nader gekom en

vertoon baie groter, baie gevaarliker.

En dan, juis op die oomblik toe Coligny verwag dat die

Lancaster sal omswaai en sy kanonne vuur en yster op hulle spuug, verander die #lirondelle van koers en swenk tussen

die Lancaster en Jeanette in.

“Die Engelsman sal nie op sy eie vlag vuur niel” roep Coligny verlig uit. “Maar wanneer sal die ou grote nie lont ruik nie?”

By die agterstewe van die Lancaster verskyn seinvlae. N4 ‘n rukkie word dit deur een op die Hirondelle beantwoord.

Toe verander die Hirondelle weer van rigting en sny voor die Lancaster in.

“Neel” roep Coligny uit. “Nee, dit moet hy nie doen nie!”

“Wat, Alfonse, wat?”

“Hy het die Engelse vlag gestryk en die Franse driekleur gehys. Kyk!”

Die Flirondelle seil nou dwars voor die Lancaster verby, skaars honderd tree van hom af weg, en terwyl Coligny nog uitroep, bars die volle laag van tien kanonne los. Toe die

rookwalms wegwaai, hang Lancaster se boegspriet in die water, en stadig kantel die topmas om en stort op die dek meer.

Met die ewewig van seile en roer versteur, wentel die Lancaster stadig om na bakboord en dit lyk asof hy sy kanonne op die Hirondelle rig, maar laasgenoemde verander weer van koers en daar verskyn `n reeks seinvlae in sy takelwerk.

Coligny, met sy arm om sy vrou geslaan, glimlag breed.

“Ek wonder,” sê hy, “wat die astrante Lafras nou daar

gesein het?”

Laat die aand toe die twee skepe weer in Port Louis geanker lê, stel hy weer die vraag, en dié keer aan Lafras self, in laasgenoemde se grootkajuit.

Lafras glimlag. “Die boodskap het gelui: jou boegspriet hang in die water. Herstel skade en volg Tye

“Dit moes die Engelsman van woede laat kook het,” lag

Alfonse.

“Ja,” voeg Jacgues by, “want sien, die laaste sin was die

einste boodskap wat hy aan ons oorgesein het!” “Ons het die seinvlae gesien,” sê Fouget. “Wat het julle daarop geantwoord? Ons het net een vlag gesien.”

“O, daardie vlag beteken: ‘Ek verstaan nie jou sein nie!” Kyk,” gaan Jacgues voort, “daardie PARE wil ek nie

sien en nie te weet wanneer hulle gaan losbars nie… ” Hy neem `n slukkie wyn asof sy keel nog droog is.

Almal raak skielik stil. As die swaar geskut van die Lancaster gepraat het, wie sou die dodelike sarsie oorleef het?

Louisa staan op.

“Lafras,” sê sy, “ons het jou al persoonlik bedank, maar nou doen ek dit namens die kaptein en bemanning van

Jeanette, en ek vra jou om as blyk van ons waardering die twee kanonne, Frank en Ryk, mêre in ontvangs te neem.

Mag hulle die Flirondelle so goed dien soos hulle Jeanette gedien het.”

“Julle maak my skaam,” antwoord Lafras. “As ek hulle eerlik gewen het, was dit iets anders, maar nou … nou neem ek die geskenk aan in die gees wat my vriende dit gee.

“Mag ons vriendskap nooit verflou nie, al word ons deur die oseane van die wêreld geskei. En as Alfonse dit toelaat, skuld ek jou, Louisa, `n pêrelhalssnoer.”

“Mooi gesê!” roep Alfonse uit. “Baie mooi gesê.”

Later, toe die jolyt toegeneem het, kry Louisa ‘n kans om alleen `n woordjie met Lafras te wissel.

“Wel,” sê sy, “jy het jou kanonne gekry, al was dit nie soos jy dit beplan het nie. Jy was van plan om die wedloop te verloor, nie waar nie?”

“Ja, dan sou Alfonse my geld gevat en uit medelye tog die kanonne aan my gegee het. Maar toe word party van die bemanning dronk en hy was glad nie so ver voor SOOS ek verwag het nie, en toe die Lancaster verskyn…” “Wat gesels julle twee so ernstig?” vra Alfonse.

“Ons wonder maar net of ek daardie uitkyker van jou wat die Lancasternie raakgesien het nie, moet beloon,” antwoord Lafras vinnig. “As hy nie aan die slaap was nie…”

“Hy sal `n week lank nie op sy rug kan slaap nie,” verseker Alfonse hom.

“En sal die kaptein van die Engelse skip gerus slaap?” wil Louisa weet. “Arme man!”

“En hier is nog ‘n man wat nie gerus sal slaap nie,” voeg Jacagues by. “Toe Lafras daardie kanonne self gaan opstel en gereedmaak om op daardie drywende fort te vuur, sou ek oorboord geduik het as my bene my tot by die bolwerk kon dra. En ons seil vlak voor die tamaai monster verby en ek weet dat as ons hom nie beskadig nie, dit my laaste dag op aarde is. En ek hoor net Lafras se stem in die stilte: ‘Ek tel tot drie. Maak klaar. Een … twee … drie!” En ek maak my oë styf toe. Eers toe ons bemanning aan die raas gaan, maak ek hulle oop!

“|afras, ou kêrel, baie dankie. Baie, baie dankie dat jy my suster en swaer en die hele Jeanettese bemanning gered het, maar moet my nooit vra om saam met jou in enige soort vaartuig te klim nie - nie eens in `n visskuit nie! Vandag was genoeg - oorgenoeg!”

Meneer Rossillon is nie `n aangename persoon nie. N4 twee dae aan boord van die Hirondelle het hy nog niks gedoen of gesê om Lafras, dokter Fouget of die offisiere van opinie te laat verander nie. Nou sit hy oorkant Lafras in die grootkajuit van die Hirondelle en staar die jeugdige kaptein met minagting aan.

Dié, op sy beurt, beskou meneer Rossillon aandagtig.

'n Groot vent, swart van haar, blas van gesig, kaalgeskeer met twee groot, donker vratte hoog op sy linkerwang waaruit pikswart hare groei, `n klein rooi mond, `n ronde ken en 'n vet keel. Sy groot hande met swart hare tot op die vingers rus op die tafelblad tussen hulle. Rossillon is soos 'n Indiër gekleed in `n los wit hemp en wye broek met `n lang katoenkleed daaroor, en sandale aan sy voete.

"Ek wil eerstens beswaar maak teen die kos wat aan my

voorgesit is," sê hy met `n diep, harde stem.

"Die offisiere eet dieselfde kos," antwoord Lafras.

"As dit vir julle goed is, is dit nie noodwendig goed genoeg vir my nie."

Lafras haal sy skouers op. "Daar is nie ander kos aan boord nie," sê hy. "Waarom het u nie u eie kos saamgebring

as U nie tevrede 's mie "Ek is Napoleon se verteenwoordiger. Weet jy wie Napoleon Bonaparte is?" "Ek het al van hom gehoor. Het Nelson, die Engelse admiraal, nie sy vloot by die mond van die Nyl aan flarde geskiet nie?" "Napoleon is nie `n admiraal nie. Hy is die grootste generaal in die geskiedenis van die wêreld!" "Ek sal nie met u stry nie, Meneer, want u kennis van die wêreldgeskiedenis is beter as

myne. Wat ek onder u aandag wil bring, is dat u aan boord van ‘n skip is en dat die proviand die beste is wat Mauritius kan oplewer. As Napoleon die Grote na die pleidooie van die goewerneur van Mauritius wou luister, sou u nie oor die kos, u kajuit, die skip en sy kaptein hoef te gekla het nie.” “Napoleon is te besig om hom aan beuselagtigheid te steur.” “Gevolglik ly u daaronder, Meneer. Was hy ‘n admiraal, sou hy die waarde van Mauritius in sy oorlogspoging teen die Engelse al lankal besef het.” “Durf jy die magtige Napoleon kritiseer?” “Hy is ‘n mens soos ek en u.” “Ek is sy verteenwoordiger. As ek jou woorde rapporteer, kam je “Meneer Rossillon, gebruik tog u gesonde verstand. Kritiseer u my, die skip of die offisiere, kritiseer u die magtige Napoleon se reëlings, of sy onvermoë om voldoende reëlings te tref vir sy belangrike verteenwoordiger.” Rossillon slaan met sy plat hand op die tafel voor hom.

“Pasop!” bulder hy. Pasop!” In die hoek skuins agter Rossillon glimlag dokter Fouget. Hy en Lafras het al vantevore Napoleon se onvermoë om die belangrikheid van die stryd op die see in te sien, bespreek, en nou maak Lafras gebruik van daardie bespreking om Rossillon te troef.

Lafras praat: “U dreigemente laat my koud, Meneer. As Napoleon nie vir sy verteenwoordiger kan sorg nie, hoe sal hy `n vinger op my kan lê? In Suffren het die Franse die beste admiraal in die Indiese Oseaan gehad; hulle het hom nie ondersteun nie, en Engeland het die Franse uit Indié verdryf. Nou begaan Napoleon dieselfde fout as die Franse konings — probeer `n oorsese ryk bekom sonder om die seeroetes te beheer.

“U is `n baie dapper man, meneer Rossillon, om in Indié aan wal te gaan, om die Indiese prinse oor te haal om teen die Engelse…”

“In Indië is daar talle prinse wat net op leiding wag om die Engelse uit hul land te jaag! Hul troepe word deur Franse offisiere opgelei. In Delhi is generaal De Boigne die vertroueling van die Mahratta-koning. As daardie koning en prinse bymekaarstaan, sal hulle die Engelse in die see vee soos mens broodkrummels van `n tafel afveel”

Lafras blik dokter Fouget vinnig aan en laasgenoemde skud sy kop.

“Mag dit gebeur,” sluit Lafras die argument af. “Maar ek het gevra dat u my in kennis stel waar ek u aan wal moet sit. Pondichéry?”

Rossillon gluur minagtend na dokter Fouget. “Moet hy teenwoordig wees?” vra hy. “My bestemming is uiters geheim. In elk geval word Pondichéry deur die Engelse beset. Daarheen wil ek nie gaan nie.”

“Dokter Fouget is beter bekend met Indië as ek. Ek sal

volgens sy raad handel.” “Twee kapteins op `n skip is noodlottig,” merk Rossillon Op.

Lafras sien die belediging oor die hoof.

“Kom wys my min of meer waar u aan wal wil gaan,” sê hy en stoot sy stoel agteruit.

Toe die drie by die aardbol staan, steek Rossillon sy vinger uit. j Ed “Daar,” sê hy. “Daar lê Janjira. Die nabob is die Franse goedgesind.” “Dis bra naby Bombaai,” merk Lafras op voordat hy wegdraai, die kaartkis oopmaak en rondsoek totdat hy `n kaart van die weskus van Indié te voorskyn bring en op die tafel ooprol.

Op die kaart is Janjira in klein skrif aangebring. Die stad lê aan die suidelike oewer van `n rivier wat ‘n entjie verder

in die see uitmond. Suid van die mond is ‘n eilandjie, Kafur, geleë.

“Bombaai is die Engelse vlootbasis aan die weskus, meneer Rossillon, en volgens die kaart net sowat honderd myl se van Janjira. Kan u nie op `n ander plek aan wal gaan nie;

“Volgens die goewerneur is u nie ‘n man wat vir ‘n Engelsman op honderd myl skrik nie, kaptein Cuyper,” antwoord Rossillon.

“Dalk nie vir `n Engelsman nie, meneer Rossillon, maar bepaald vir `n Engelse oorlogskip. Ek was byna `n jaar aan boord van een en ek weet presies hoe doeltreffend hulle op hul beste is. Is daar nie `n alternatiewe landingsplek nie? Verder noord van Bombaai of verder suid van Janjira?”

Terwyl Rossillon die kaart bestudeer, sê dokter Fouget: “Nie verder suid nie, Lafras. Janjira grens al aan die kus van Malabar. Dié gebied is ‘n paradys vir die Indiese seerowers, want die riviere bring soveel slik af dat daar honderde sandwalle, lagunes en kanale gevorm word. Hierin kan oorlogskepe hulle glad nie begeef nie, maar die Malabare in hulle daus en jonke wat vlak loop, vind hier heerlike wegkruipplekke. Oor land is hulle net so onbereikbaar, want die landmagte val vas in die vleie en moerasse. Hulle is so sterk dat hulle al beide Bombaai en Goa aangeval het.

As meneer Rossillon dus `n alternatiewe landingsplek kan aanwys, moet dit verder noord en nie suid wees nie.” “Daar is geen alternatiewe landingsplek nie,” verseker Rossillon hulle met genot. “Julle sal my by Janjira aan wal moet sit. Ek ken die nabob daar en hy sal my help om daarvandaan na Delhi te reis.” Met sy oë op die kaart, knik Lafras. As hulle

dan moét, dan moet hulle. Hulle kan die land in die donker nader, ‘n boot te water laat…

“Natuurlik sal my bediende, Ram Singh, eers aan wal gesit moet word. Wanneer hy terugkeer en my verseker dat alles in orde is, sal julle my aan wal sit.”

“Maar ek dag dat u by Janjira aan wal gaan juis omdat u die nabob daar ken!”

“My liewe kaptein, sedert ek die nabob laas gesien het, kon baie dinge gebeur het. Hy kan siek wees, of dood. Die Engelse of die rebelle kon hom onttroon het; een van sy vroue of bywywe kon hom vergiftig het…”

“Ek verstaan, meneer Rossillon. Ons sal finaal besluit wanneer ons die kus en ligging van Janjira verken het.”

Eers vier dae nadat die Hirondelle die boegspriet van die Lancaster weggeskiet het en nadat hy die vorige aand met die slagskepe in verbinding getree het, gaan lê kaptein Mings by die bevelvoerder van die Britse eskader om Mauritius besoek af.

Na daar gegroet en gesels is, merk die admiraal op: “Ek sien dat die boegspriet van jou skip beskadig is. Die jongste storm het ons nie net tot aan die kus van Madagaskar gewaai nie, maar blykbaar ook…” “Storm? Dis deur `n Engelse skip weggeskiet.” “‘n Engelse skip! Hoe op aarde?” “‘n Korvet - die Hirondelle.” ‘n Eienaardige geluid kom uit die hoek waar Garruthers ewe sedig sit, wagtend op bevele en dies meer wat hy vir die admiraal moet uitskryf. Skielik hou hy sy sakdoek voor sy mond en vra mompelend om verskoning. “Ek het genies, Meneer,” verduidelik hy, sy gesig rooi, sy oë betraan.

“Die Hirondelleis sowat `n maand gelede deur die Franse gebuit,” verduidelik die admiraal en vertel hoe die From delle verdwyn het. | “Maar al sy seine was korrek, Meneer!” maak Mings beswaar.

“Kaptein Rawstone het seker versuim om die kodes m die see te gooi, of sy skip is so vinnig oorrompel dat hy nie kans gekry het om dit te doen nie.” Mings knik sy kop instemmend.

“Maar vertel wat met jou gebeur het, kaptein Mings,” por die admiraal hom aan.

Breedvoerig vertel Mings en sluit sy relaas af met: “En toe ek hom sein dat hy tussen my en die vyand vaar, antwoord hy dat hy my sein nie verstaan nie. Ek wou toe, al was dit op `n afstand, `n volle laag op die vyand los, maar die Firondelle bly tussen ons.

“Toe trek hy verby — hy is seker die vinnigste skip in die Indiese Oseaan — en verander skuins voor die Lancaster van koers, en terwyl ek nog wonder wat hy aanvang, gooi hy hom oor `n ander boeg en seil vlak voor ons verby.

“Toe gewaar ons dat die Engelse vlag gestryk en die Franse driekleur gehys word. Ek het nog gewonder wat aan die gang is, toe die irondelle sy vollelaag —al tien kanonne -vuur, en daarmee is ons boegspriet flenters.” “En jy het nooit onraad gemerk nie, Kaptein?” “Ek sê vir jou, Meneer, daardie korvet het langs ons geseil, vlak onder ons volle laag. Die bemanning het doodluiters op sy dek rondgestap, die offisiere … die offisiere was soos elke ander Engelse offisier aangetrek! Dis ongelooflik!”

“Die Franse vlag en die volle laag wat jou boegspriet weggeskiet het, is nie ongelooflik nie. Wat sê jy, meneer Carruthers?7 Carruthers knik, haal diep asem en sê: “Dit

klink soos Cuyper se astrantheid, Meneer. Net hy sou so seker van sy saak gewees het dat hy op die Lancaster kon lostrek.” “Dis een troos, kaptein Mings,” merk die admiraal op.

“Volgens Carruthers is Cuyper die beste kanonnier in die wêreld.” “En,” voeg Mings by, “toe hy wegseil, sein hy vir my: Jou boegspriet hang in die water. Herstel skade en volg my.” “Die druppel wat die emmer laat oorloop, né?” glimlag die admiraal.

Ingedagte staar hy by die venster uit. Ni die aankoms van die Lancaster wou hy Port Louis aanval en die kapernes, in elk geval tydelik, onskadelik stel. Nou het hy die #irondelle verloor, die Lancaster is beskadig en boonop gebruik die Flirondelle alreeds die gebuite seinkodes. Binnekort sal die Franse owerheid ook die geheime kodes in besit kry en hulle sal weet hoe om dié ten beste te gebruik. As kaptein Rawstone ooit voor `n krygshof moet verskyn…

`Hoe erg is die Lancaster beskadig, kaptein Mings?” vra hy.

“Die beste spar wat ons aan boord gehad het, is te kort en te dun. Dit maak net beheer deur die stuur moontlik, maar niks meer nie.” “Ons sal moet hoor of daar nie iets beters op een van die ander skepe is nie. Intussen sal ek Indié en die Kaap van die verlies van ons seinkodes in kennis moet stel. Dit beteken dat ek nog twee skepe moet afstaan, en ons plan om Port Louis aan te val is na die maan, hoewel net tydelik, hoop ek.” “As ek Kaap toe vaar…” begin Mings.

“Teen die heersende noordwestewinde op? Nee, ek sal my vinnigste skip moet afstaan. Die admiraliteit moet dadelik van Rawstone se versuim om die seinkodes te vernietig in kennis gestel word.” “En die Hirondelle?” “Ons het ‘n visskuit gebuit. Die bemanning was bereid om te praat op

voorwaarde dat ons hulle vrystel. Die Hirondelle vertrek binnekort Indië toe. Ons meen dat die reis soontoe in verband staan met die aankoms van ‘n verteenwoordiger van die Franse regering op die eiland. Die vissers kon ons niks verder meedeel nie, ons lei dit maar af. Ek was van plan om die /lirondelle te probeer voorkeer, maar sonder genoeg skepe sal ek nou dadelik vir Indié en die Kaap in kennis moet stel. Hulle sal weet wat om met die Hirondelle aan te vang as hy sy verskyning daar maak.” Die admiraal bly `n oomblikkie stil.

“N4 verdere oorweging, kaptein Mings, sal ek jou terugstuur Indië toe. Daar kan jou skip herstel word en kan jy ook die admiraliteit van die Hirondelle in kennis stel. Met die heersende moesonwind sal jou beskadigde boegspriet jou vaart nie veel vertraag nie.” “Goed, Meneer,” antwoord Mings, en besef dat hy glad te gou van Engeland, vrou en kinders begin droom het.

Bokant die donkergroen struikgewasse op die eilandjie Kafur wieg die palmbome ritmies heen en weer soos die moesonwind aan hul blare en takke pluk. Die eilandjie is maar klein, skaars tien morg groot, en die hoogste kop staan net sowat honderd voet bokant seespieël. ‘n Seestraat, ongeveer ‘n myl wyd, skei die eiland van die vasteland. Hier breek die branders op ‘n vlak, sande-rige kus met hoë sandduine, omtrent ‘n kwartmyl breed. Anderkant die duine begin die oerwoud en nog verder, skaars sigbaar in die dynserigheid, verrys die wit minarette en torings van die stad Janjira. Dit is stikkend warm en bedompig. Die son bak neer en offisiere en bemanning probeer in die skadu van die takelwerk se seile skuiling soek teen die felle strale van die middagson. Die Hirondelle het die Indiese kus suid van Janjira in sig gekry en beweeg nou stadig noordwaarts verby die eiland. “Word Kafur bewoon?” vra Lafras. Ram Singh, `n skraal Hindoe met ‘n wit lendekleed om sy middel, antwoord lusteloos: “Nee, Kaptein, daar’s nie water nie.” “As jy aan die landkant van die eiland voor anker gaan lê, sal jou skip nie maklik van die see af sigbaar wees nie,” stel Rossillon voor. “Dis duidelik dat ‘n sterk seestroom deur daardie seestraat vloei en gevolglik sal daar sandbanke wees wat met die getye en strominge sal verander,” antwoord Lafras. “Sonder om die dieptes te peil, sal ek my skip nie daar waag nie.” “Wanneer gaan jy die diepte peil?” “Nie voordat ek Janjira vanaf `n afstand beloer het nie,” antwoord Lafras. “En Ram Singh?” “Ons sal vanaand terugkeer en hom aan wal sit. Intussen vaar ons rustig en onskuldig verby die kus.” Deur die suidwestelike moesonwinde voortgedryf, het die Hirondelle binne twee weke die afstand tussen Mauritius en Indië afgelê. Getrou aan sy belofte aan die goewerneur van Mauritius het Lafras geen poging aangewend om enige vyandelike skepe te buit nie. Twee keer is die topseile van skepe gewaar, maar elke keer het Lafras die Hirondelle van koers laat verander en so die vreemdelinge vermy. Dit is nou

einde Augustus. Oor ‘n maand sal die suidwesmoeson deur die noordoosmoesonwind vervang word. As Lafras gou genoeg van Rossillon en Ram Sing ontslae kan raak, sal hy nog `n skip of twee kan buit en dan in Oktober op sy gemak na Mauritius terugkeer. Teen twee-uur die middag vaar die Hirondelle op `n afstand van sowat drie myl verby die riviermond. Vanuit sy posisie hoog op die mas bespied Lafras Janjira en die om-gewing. Die belangrikste deel van die stad lê aan die suide-like oewer van die rivier, hoewel daar ook geboue op die noordelike wal te sien is. Hy sal. Ram Singh suid van die rivier aan wal moet sit. Ingedagte keer hy na die dek terug en voeg hom by Rossillon en dokter Fouget waar hulle in die skaduwee in hangmatte lê. “Wel?” vra die dokter. “Nie te wel nie. Daar lê ‘n Engelse oorlogskip voor anker in die rivier oorkant die paleis.” Rossillon sit regop en vra: “Is jy seker?” “Doodseker. Nie groot nie, uiters sestien ligte kanonne.” Rossillon kou aan die nael van sy linkerduim en praat so om die nael: “Dan hoef jy nie vir hom te skrik nie.” “Ek skrik nie vir hom nie. Ek wonder net waarom hy daar voor anker lê.” “Sal jy nog aan wal gaan?” rig dokter Fouget sy vraag aan Rossillon. “Ek sal eers hoor wat Ram Singh te vertel het.” “Dis wat ek eintlik bedoel het. Gaan jy Ram Singh se lewe onder dié omstandighede waag?” “Ram Singh het baie vriende en familie aan die hof van die nabob.” “Tog sal daar ook verraaiers wees. En as die nabob Ram Singh aan die Engelse uitlewer as bewys van sy trou aan hulle, hoe dan?” Rossillon kou aan die nael van sy middelvinger: “Hulle sal Ram nooit vang nie.” “Om met die nabob in aanraking te kom, sal Ram die howelinge moet spreek, en dink jy dat as die Britse sloep daar lê om die nabob daaraan te herinner dat die vloot oor ‘n lang arm beskik, hy sal aarsel om Ram Singh as bewys van goedertrou op te offer?” “Julle skrik maklik vir `n sloepie. As julle bang is, waarom sê julle nie so nie?” Fouget steur hom nie aan die belediging nie. “Ons gaan nie aan wal nie,” antwoord hy. “Ram Singh is jé% spioen. Verloor jy hom, is dit jy wat in die

moeilikheid is - nie ons nie.” Intussen het die Hirondelle al verder noordwaarts gevaar en eers toe Lafras meen dat hy buite sig van enige wagte in Janjira is, laat hy nog seile hys en vaar toe weswaarts om later teen die wind op te laveer en naby Kafur anker te werp. Die ligte aan wal is lankal gedoof toe die bootjie wat Ram Singh land toe moet vervoer te water gelaat word. In Lafras kom daar `n eienaardige gevoel van medelye met die skraal Hindoe op. Ram Singh verlang so min van die lewe; eienaardig hoe die lewenstrome vir hom en die grootprater Rossillon saamgegooi het en nou meevoer na die een of ander onbekende maar bestemde lot. “Ons sal oor twee nagte weer hier wees,” verseker hy Ram Singh by die bolwerk, “en nog twee nagte daarna. As die weer ongunstig is sal jy egter moet wag totdat dit op-klaar.” “Ek sal op jou reken, Kaptein,” antwoord Ram Singh. “Kan ek self nie kom nie, sal ek ‘n boodskapper stuur. Tot siens.” En daarmee begin hy met die touleer afklim. Sowat `n uur later keer die boot terug. Ram Singh is vei-lig aan wal gesit en daar is noukeurig op die plek gelet so-dat hulle hom weer daar kan ontmoet. Met die terugkeer het hulle die dieplood gebruik. In die middel van die seestraat tussen die eilandjie en die kus is `n sandbank; weers-kante is die water dieper - op een plek oor die vyf vaam. Ja, die seestroom is nogal sterk, sterker as wat ‘n mens sou dink. Verlig en tog ook onrustig gee Lafras bevel dat die Hirondelle weer voortvaar. Om aan `n vyandelike kus so om een plek te draai, is gevaarlik, en met ‘n Engelse oorlogskip in die buurt en die groot hawestad en vlootbasis Bom-baai maar `n honderd myl weg, is dit net moeilikheid soek. Drie nagte later kos dit baie moeite om weer die eilandjie te bereik. Die suidwesmoeson is aan die bedaar en, SOOS Lafras aan Rossillon opmerk toe laasgenoemde op die be-langrikheid van sy sending bly hamer, “sonder wind kan ” seilskip nie vorder nie en al die gepraat op aarde sal nie een seiltjie laat bol nie.” Rossillon stap vererg weg en toe die Hirondelle

anker werp, is hy by die bolwerk met sy tasse al klaar in die skeeps-boot gepak.

Vergeefs probeer Lafras en die dokter hom oortuig dat hy aan boord moet bly totdat daar met Ram Singh kontak gemaak is.

‘Ek het al genoeg gehad van dié skip, sy treurige bemanning en onbekwame kaptein, dankie,” is Rossillon se antwoord. “As julle jul nie amper lam geskrik het vir `n Engelse sloepie nie, kon ons al verlede nag met Ram in verbinding gewees het. Maar wag, Napoleon sal hiervan hoor, dit verseker ek julle!”

“Jou beledigings is so onvanpas as wat hulle onwaar is,” antwoord die dokter. “Moes die Hirondelle, `n korvet, naby

die kus draal waar die Engelse seeroetes deur hul vlootmag bewaak word?”

“Vlootmag? `n Sloepie met sestien kanonnetjies?”

Kort daarna is hulle baie verlig toe die geklik-klak van die spane in die roeimikke wegsterf.

Die lug is stil en swoel, die sterre vonkel soos juwele teen die fluweel van die nag.

Vier slae van die skeepsklok - tienuur - en die dokter vra: “Gaan jy nie slaap nie?”

“Ek sal maar wag totdat die boot terugkeer. As daar dan ‘n luggie roer, sal ons kan padgee,” antwoord Lafras.

“Dit wil sê as Rossillon nie terugkeer nie, né?” voeg die dokter by.

“Mag ons dit gespaar bly!”

‘n Ruk lank staan hul stil langs mekaar, toe sê Lafras: “Kyk daar, Dokter!”

“Waar? Wat?”

“Sien jy nie die fosforessensie daar op die see nie?”

“Jy vergeet dat ek nie jou oë het nie.”

“Dis ‘n boot… Nee, dis `n kano. Wag! Wag! Bemanning op dek!”

“Wat is dit, Lafras?” vra die dokter terwyl die bemanning op die dek saamdrom. “Het u nie gesê dat die inboorlinge langs dié deel van die kus die gevaarlikste rowers op see is nie?”

“Sien jy dan meer kano’s?”

“Nee, net die een.” En aan offisiere Rambier en Fougas sê hy: “Terwyl daardie kano ons nader, hou die see oral goed dop. Dit kan `n set wees om ons aandag van die werk-like vyand af te trek.”

Maar behalwe die kano wat die skip nou vinnig nader, word geen ander vaartuig gewaar nie.

Daar is twee roeiers in die kano, maar hulle antwoord hoegenaamd nie op die vrae wat hulle in Engels en Frans toegeroep word nie.

Eers toe die kano duidelik vanaf die dek sigbaar is, roep ‘n flou stem in Frans: “Kaptein! Kaptein Guyper! Dis ek, Ram Singh!”

Dokter Fouget vra dadelik simpatiek: “Wat skort, Ram? Is jy siek? Gewond?”

“Gewond, Dokter, gepynig. My hande…”

“Ons sal jou aan boord hys, Ram.”

“Hy is maar lig,” sê Fougas. “Ek sal hom gou gaan haal.”

‘n Paar minute later staan hy weer op die dek met die Hindoe soos ‘n kind in sy arms. Die kano het mtussen weer

vinnig in die duisternis verdwyn.

“Wat is dit, Ram?” vra Lafras. “Verraad, Kaptein. Die nabob het ons verraai, en ek …

ek was te swak, ek kon die pyniging nie verduur nie en het alles uitgeblaker. Ek kon die pyn nie meer verduur nie. Ek kon nie! Ek kon nie!”

Swygend staar hulle die tingerige gestalte in Fougas se sterk arms aan. Rossillon, Roden en die bemanning van die boot is op pad na die gevangenis, dalk na hul dood. Onwillekeurig spits hulle hul ore; as Roden en sy man skappe weerstand bied, sal hulle die roer-en pistoolskote kan hoor. Dis weer dokter Fouget wat Singh probeer gerusstel. “Moet jou nie daaroor kwel nie, Ram. Dis nie aan almal gegee om `n foltering tot die dood toe te weerstaan nie. Ons is nie helde nie, net swak mense, soos die Skepper alte goed besef.” Lafras sê: “Jy het gekom om meneer Rossillon te waarsku, Ram. Dis nie jou skuld dat hy nie hier is nie. Ons het ons bes gedoen om hom oor te haal om aan boord te bly. Dokter Fouget gaan jou nou versorg; ons kan later praat.

Nou gaan ons die skip slaggereed maak. Sê my net dit: Weet die nabob dat jy na ons gekom het?”

Nee. My vriende…”

“Dis genoeg, Ram.”

Nadat Fougas vir Ram Singh aan `n bemanningslid toevertrou het, sê Lafras aan hom en Rambier: “Dit sal ons nie baat om `n boot agter Roden-hulle aan te stuur nie. As die wind gewaai het, sou ek `n waarskuwende kanonskoot gevuur het en hulle gaan help het, al moes ek die Hirondelle ook in die seestraat gewaag het, maar nou help dit nie. Hier lê ons, en al wat tot ons voordeel strek, is dat die nabob en die Engelse nie weet dat Ram Singh ons bereik liet jie. Die ander swyg. Roden en die bemanning van die boot lê hulle na aan die hart. Soos alle kapers sal hulle geen genade verwag nie, maar ‘n kaper sterf op die dek van ‘n skip, omring deur sy vriende, nie alleen op `n vyandige strand nie. Vyf slae van die skeepsklok onderbreek die stilte. “Ek wonder…” laat Lafras val. Rambier en Fougas staar hom afwagtend aan. Lafras mo6ét `n plan maak om Roden-hulle te help. “Ja?” vra Rambier. “Sou Roden dan oorgegee het sonder om ‘n skoot te vuur? Hy is al byna `n driekwartier gelede weg, oorgenoeg tyd om die land te bereik. Oorgenoeg.”

“Roden sal nooit oorgee nie, nooit!” In dié geval maak ons die skip slaggereed. Ons gaan nie ook oorgee sonder om ‘n skoot te vuur nie.”

Terwyl die bemanning haastig ronddraf om alles in orde te kry, neem Lafras die posisie in oënskou.

Die wind is stil en die Hirondelle lê baie naby aan die kus. Dit moet soos geurige lokaas vir die kaptein van die Engelse sloep wees. Sy sloep kan ook nie uitvaar nie, maar hy sal `n vloot bote tot sy beskikking hê as die nabob met die Engelse saamwerk. Dié sal eenvoudig die vissersbote kommandeer om ook teen die Hirondelle uit te vaar.

As gevolg van Ram Singh se uitlatings weet die Engelse nou ook dat die FJirondelle ‘n Franse skip is, en al sou Lafras hom as ‘n Engelse kaptein wil voordoen, sal sy dade en sy seine, al dan nie sy woorde nie, mekaar weerspreek.

Hy verlaat die dek en loop na die kajuit waar dokter Fouget die gefolterde Ram Singh verpleeg.

Die dokter is besig om sy hande in `n kom af te spoel. Ram Singh lê byna nakend op `n strooimatras, net oor sy lende is `n skoon stuk linne gesprei.

“Kyk hoe lyk hy,” merk die dokter op. “Stukke vleis is uit hom geskeur met vuurwarm knyptange. Dit moes daardie wonde onder sy arms wees wat sy weerstand finaal gebreek iet.” Ram Singh maak sy oë oop en gewaar Lafras waar hy onder die lantern staan. “Ek is jammer, Kaptein,” begin hy weer. “Jy het lank uitgehou, Ram,” antwoord Lafras, en aan gedane sake is daar geen keer nie. Sê my, wie het jou verraal?”

“Ek weet nie. Die eerste dag was die nabob vriendelik en toe, ewe skielik, is ek in hegtenis geneem. My aankoms is seker aan die Engelse kaptein verraai en toe is druk op die nabob uitgeoefen. Twee van sy seuns word as gyselaars deur die Engelse regering aangehou.” “Het jy hulle van die Hirondelle vertel?”

“Ek het seker. Hulle het so baie vrae gestel en die pyn… dit was nimmereindigend.”

“En hoe het jy ontsnap?”

“Ek weet nie. Ek weet net dat twee mans die sel binne-gekom en my opgetel het. Ek dag dat ek weer gepynig gaan word, en toe skielik is ons buite, en toe ek weer bykom, is ek in die bootjie.”

“Vriende?”

“Ek dink so. Dalk was dit die nabob self wat dit beveel het. Hy het nie my tong laat uitsny nie. Dit is die gewone straf vir verraaiers.”

“Hy het genoeg gepraat, Lafras.”

“En ek het genoeg gehoor. Rus maar, Ram. Jy is nou veilig.”

Maar vir hoe lank? wonder Lafras toe hy weer aan dek verskyn. As Ram se weldoeners die F/irondelle in die donkerte kon vind, sal die Engelse dit ook kan doen.

Toe hy op dek kom, skaar die offisiere hulle om Lafras. Die skip 1ê slaggereed en die sterk reuk van smeulende lonte hang in die lug.

Van ver af roep `n stem, swyg, roep weer: “Haai, Hirondelle, waar is julle?”

“Dis Roden-hulle,” styg uit meer as een keel op, sê hard dat Lafras met ‘n skewe glimlag homself afvra: En wie behalwe Roden-hulle het nie ook daardie antwoord gehoor nie?

Luidrugtig roep die bemanning van die boot hul maats toe en word nog luidrugtiger beantwoord. Lafras probeer nie die lawaai demp nie. Die eerste uitroep het die Firondelle se posisie wyd en syd verkondig, en die mense in die kano het tog ook geweet waar hulle lê.

Voordat die boot die skip bereik, weet almal reeds dat Rossillon veilig aan wal is. Twee Indiërs het hom op die afgesproke plek ontmoet en hy is ewe tevrede saam met hulle weg. Wat skort dan nou?

Dis toe dat Lafras van hom laat hoor: “Dis genoeg!

Stilte! Vyf houe met die lat aan die volgende man wat sy mond oopmaak. Stilte!”

“Wat nou?” wil Rambier saggies weet.

“Die hele besigheid kom my verdag voor.”

“Maar wat…”

“Bly stil, meneer Rambier. Stel wagte al om die skip op.

Hys daardie boot aan boord so gou as moontlik en hys die enternette onmiddellik daarna!”

Die bolwerke van die Hirondelle is nie baie hoog bokant die oppervlak van die water nie en vernaamlik om die kuil van die skip sal aanklampers met hul enterhake aan toue vasgemaak dit nie moeilik vind om die dek te bereik nie.

Maar as hulle eers die enternette moet stukkend kap, kan die verdedigers hulle maklik afmaai.

Dan verwag hy `n aanval? dink Rambier. Wanneer Lafras sy offisiere as “meneer” aanspreek, weet hulle dat hy weer in sy verbeelding op die dek van die Engelse fregat is en dat elke bevel met dieselfde stiptheid as op ‘n Engelse oorlogskip uitgevoer moet word.

Terwyl sy bevele uitgevoer word, gesels Lafras met Roden, maar laasgenoemde merk geen onraad nie. Die seine was SOOS ooreengekom; Rossillon het met twee Indiërs volgens hul taal en kleredrag - gesels, en het toe beveel dat sy bagasie aan wal gebring word. Dit is gedoen en onmiddellik daarna het die skeepsboot padgegee. Die stroom deur die straat was egter sterk en hulle moes sê daarteen sukkel dat hulle die koers terug effens byster geraak het.

Daarom is hulle laat en…

Lafras luister nie verder nie. Waarom is Ram Singh vrygelaat? Wie het hom na die fdirondelle gebring? Waarom is Rossillon op land verwag en volgens plan ontvang? As die vyand agter alles skuil, waarom is die boot se bemanning nie gevange geneem nie? Elke voorval is `n raaisel. As die wind net wil waai! Maar hier lê sy dierbare Firondelle met geknipte vlerke naby ‘n vyandelike kus, ‘n maklike prooi vir enige flottielje vyandelike bote.

Heen en weer stap hy oor die dek om telkemale by die een of ander bolwerk te staan en die oppervlak van die see noukeurig te betrag, maar nêrens gewaar hy donker stppels

wat naderende bote kan wees nie. Terwyl hy weer diep ingedagte bly staan, roer daar iets in sy gedagtes: Roden het gesê dat die stroom baie sterk is. Meteens keer hy sy rug na die bolwerk en haas hom na die voorstewe.

Die Flirondelle wieg stadig aan sy boeganker en Lafras merk dat die ankertou styf gespan is soos die seestroom die skip noordwaarts wil voer.

‘n Lang ruk bly hy daar staan totdat hy uiteindelik aan die bemanning van die twee lang kanonne, Frank en Ryk, vra: “Is die kanonne met skroot gelaai soos ek gesê het?”

“Ja. Kaptein,” antwoord die kanonniers.

“Het julle gelaai soos ek julle beveel het? Die regte gewig buskruit, goed vasgestamp?”

“Ja, Kaptein.”

“Goed. Dan sal ons netnou sien hoe vinnig julle weer kan laai.”

“Ons gaan skiet? Waar is die vyand, Kaptein?”

“Julle sal die bote nog nie kan sien nie. Maar sien julle daardie ster laag op die horison, net verby die punt van die boegspriet?”

“Ja, Kaptein.”

“Hou die see daar dop. Ek kom netnou weer.”

Sonder om verder te praat, haas hy hom na die agterstewe. Daar hoef hy nie so lank te talm nie. In die skadu van die eiland beweeg hulle - bote; skeepsbote, soos hy kan aflei

van die ritmiese verstoring van die fosforessensie op die oppervlak.

Weer terug op die kwartdek, sê hy aan sy offisiere: “Gelyktydig uit noord en suid nader twee flottieljes bote ons.

Dié uit die noorde is seker die Engelse, want roeispane word gebruik; die groepie in die suide bestaan meesal uit daus en platboomskuite.”

Hulle loer vlugtig in albei rigtings, maar weet dat hulle nog nie die vyand sal kan sien nie. Maar as Lafras so sê…

“Dit kan twee aparte aanvalle wees, een deur die rowers van die kus, die ander deur die Engelse om die Hirondelle te buit, of dit kan die twee kloue van ‘n knyptang wees. Vir my is dit redelik seker dat dit `n gesamentlike aanval is. Die: bote uit die suide beweeg skaars; wag seker op `n sein van die aanvallers uit die noorde.”

“En wat maak ons?” wil Rambier weet.

“Ons wag, met elke man op sy pos en die skeepswag, oënskynlik, vas aan die slaap.” Kort en kragtig verduidelik hy sy verdere verdedigingstaktiek en nadat hy klaar gepraat het, voeg hy by: “Elkeen van julle na sy pos, en moet nie eens `n beweging of `n gefluister toelaat nie. Die inboorlinge hoor glo baie fyn.”

Lafras neem sy plek op die voorstewe in agter Ryk, die stuurboordkanon. Die Hirondelle wieg sag op die groot deinings. Bokant hom strek die donkerblou hemelgewelf met vonkelende sterre wat helder op die donker vloer van die oseaan weerkaats word.

Die flottielje uit die suide beweeg baie stadig noordwaarts. Lafras raak al meer oortuig dat hulle op ‘n sein wag.

En uiteindelik kom dit ook - `n vuurpyl styg van die see af op en ontplof in `n rooi sproeireën bokant die Hirondelle.

Lafras sê vir Ryk se kanonnier: “Moenie haastig wees nie. Eers as ek die bevel gee, vuur jy.”

Wydsbeen, effe vooroor gebuig, staan Lafras op die deinende dek. Hy moet die bevel presies op die regte tyd gee.

Bokant die kanonloop gewaar hy hoe die vyandelike bote skielik in beweging kom.

Nou kom die Hirondelle weer in ewewig. Binne ‘n paar sekondes sal die regte moment aanbreek.

“Maak klaar,” beveel Lafras. “Vuur!” En hy druk sy oë styf toe.

Ryk dreun en `n lang geel vlam bars by die tromp uit.

Toe die bemanning van Frank weer kan sien nd die vlam hul half verblind het, staan Lafras tussen hulle, sy oë op die flottielje.

“Laat sak `n bietjie,” beveel hy en tik op Frank se lang snoet. “So ja, dis genoeg.”

“Het ons getref, Kaptein?” vra een van die bemanning.

“Ja. Kan julle nie hoor hoe hulle skree nie?”

“My oë en ore is nog halftoe, Kaptein. Wag, daar hoor ek hulle nou.”

“Maak klaar!” beveel Lafras en neem sy plek agter die kanon in. Hy kan duidelik sien hoe die vyandelike bote

paniekbevange in alle rigtings probeer padgee. Voordat hulle tot verhaal kan kom, sal hy hulle weer skrikmaak.

“Vuur!” roep hy en knyp weer sy oë toe tot Frank se bulderstem oor die sde wegsterf.

Die tweede skoot saai groter verwoesting as die eerste.

Op ‘n hoop getref, is sowat vyf skuite skadeloos gestel.

Lafras haas hom na die agterstewe. Die vier skeepsbote nader die skip vinnig, hoewel die aanvalsmag nou goed besef dat hulle nie daarin geslaag het om die Hirondelle onverhoeds te vang nie.

“Laat sak!” beveel Lafras, en ‘n anker plons oor die agterstewe die see in.

By die kaapstander staan ‘n groepie matrose gereed.

Die boeganker word gehys.

Sodra dit los hang, kom die bevel: “Hou so!” en die bemanning om die kaapstander bly in hul spore staan.

‘n Ruk bly die Hirondelle lê met die boeg na die suide gekeer, toe pluk die seestroom aan hom en stadig wentel hy om. Toe die boeg weswaarts gekeer is, word die anker gelos en die Hirondelle 1ê dwars, sy kanonne direk op die Engelse bote gerig.

Die bevelvoerder van die Engelse het egter die maneuver gewaar, en terwyl die Hirondelle omswaai, gee die bote twee-twee vinnig na bakboord en stuurboord pad. Die den stuurboordkanonne van die Hirondelle brand op hulle los, maar die ligte kanonne het nie die trefafstand van die

boegkanonne nie en geen noemenswaardige skade word aangerig nie.

“Laai!” beveel Lafras. “Sluit die geskutpoortel” Aan dokter Fouget sê hy: “Dit sal hulle nie afskrik nie, maar hulle is nou minder selfversekerd.”

Die bote nader die Hirondelle twee-twee, buite bereik van die skeepskanonne, sodat daar ‘n hele ruk `n doodse stilte heers.

Nou is dit egter tyd om weer aandag te skenk aan die skuite uit die suide. Party het né die kanonskote padgegee, ander skaar hulle om die wrakke van dié wat getref is om die oorlewendes op te pik. Die res van die groep nader die Hirondelle, maar dié keer versigtig om nie weer op ‘n hoop gevang te word nie.

Een-een dreun die //irondelle se bakboordkanonne soos hulle die skuite uit die suide onder skoot kry, en op hul beurt gee die skuite na links en regs pad.

Daar word oor en weer geroep, en Lafras sê aan Roden: “Dit lyk my daar is Engelse offisiere in die platboomskuite wat ons uit die suide nader. Die een het nou net vertel hoe die lafhartige Indiërs hom in die steek gelaat het. Hier kom hulle!”

Die kanonniers op die geskutdek het intussen die geskutpoorte gesluit en hulle aan dek geskaar.

Lafras het sy wag in drie verdeel: by die boegspriet voer Rambier bevel, Fougas verdedig die agterstewe, en in die

kuil - die laagste deel van die dek - neem Lafras self die.

bevel oor, met Roden om hom by te staan. Dokter Fouget pak sy instrumente op `n tafel op die geskutdek, en met handdoeke, watte en vate water berei hy hom voor op die gewondes wat daar sekerlik ook in hierdie geveg sal wees.

Rambier gee die eerste bevel: “Eerste groep, maak gereed! Vuur!” Byna onmiddellik daarna gee Fougas dieselfde bevel

aan sy groep.

Met pistool en geweer brand twee groepe op die vyand los. Sodra hulle gevuur het, tree die een groep uit om hul wapens weer te laai, terwyl die tweede groep dooierus op die bolwerk neem en losbrand.

Die Engelse bevelvoerende offisier het al lankal besef dat sy aanval nie `n verrassing is nie, maar hy het nie so ‘n gedissiplineerde verdediging van die kapers verwag nie.

“Vorentoe!” roep hy uit. “Vinniger! Vinniger! Klamp hulle by die kuil aan!”

Om van die dodelike vuur weg te kom, word die spane dieper en kragtiger deur die water gestoot en van weerskante skiet die bote en skuite op hul doelwit af.

By die kuil kom daar `n opeenhoping, want almal kan nie tegelyk die Firondelle aanklamp nie. Terwyl daar geskel en geswets word soos die een boot die ander probeer verdring, word daar aan die punte van die grootra bokant hulle twee brandende fakkels uitgeswaai. Lappe in olie geweek, met pik besmeer en met draad vasgedraai brand helder en verlig die bemannings in die bote, wat sê deur die lig verblind word dat hulle hul teenstanders op die Hirondelle maar net dofweg kan onderskei.

Die aanvallers in die platboomskuite bestaan hoofsaaklik uit Indiërs, net in lendeklede gekleed en met dolk, swaard en handbyl gewapen. Hul strydkrete styg hoog en

skril bokant die geraas van die geveg uit.

Die hoë, klaende geroep word wreed deur Lafras sulgemaak. Versigtig steek hy die lont van ‘n handgranaat aan, kruip tot by die bolwerk en wag daar tot die vlam byna die vuurgat bereik het. Toe steek hy sy hand deur die net, en met `n beweging van die pols slinger hy die granaat in die naaste platboomskuit.

Die Indiërs, wat al drie, vier werpankers in die nette vasgehaak het en besig is om teen die sy van die Hirondelle vit te klouter, het skaars die ronde bommetjie gewaar toe dit ontplof en dood en verwoesting onder hulle saai.

Soos `n bemanningslid van die Hirondelle later aan La-1 fras gesê het: “Een oomblik was hulle daar en die volgende ) | was daar niks.” |

Lafras wag nie om die uitwerking van die eerste granaat te sien nie. Met `n tweede in die hand koes-draf hy na die stuurboordbolwerk. )

Die granaatgooiery behartig hy self. Met lonte wat on-id] egalig brand, is `n granaat ‘n verraderlike wapen. Jy weet nooit wanneer hy in jou hand ontplof of sê stadig is dat die vyand kans het om hom terug te slinger nie. Nee, as handgranate gegooi moet word, gooi Lafras Cuyper hulle self, het hy besluit.

Aan die stuurboordkant verdring die bote mekaar en ‘n Engelse offisier met ‘n lang geel moestas is besig om bevele uit te skree. Die Engelse matrose, hartsvanger of byl in die hand en helder verlig deur die brandende fakkel bo hulle,

vorm uitstekende skywe vir die skerpskutters op die boeg en agterstewe van die Hirondelle.

Sal ek hom nie verras nie! dink Lafras en gooi die gra-is naat.

Dit beland in die boeg van die boot, en Lafras koes weg agter die bolwerk.

Die ontploffing knal bokant die ander geluide uit, en toe Lafras weer kyk, sit die offisier in die agterstewe van die boot wat besig is om onder hom weg te sink. Waar die boeg was, is daar net wit houtsplinters. Terwyl Lafras kyk, leun ! `n jonger offisier uit `n ander boot oor, gryp Geel Moestas aan die skouers, en toe die boot onder hom wegsak, word hy soos `n sak patats oor die dolboord van die drywende boot gesleep. Geel Moestas, ongedeerd maar geskok, oorlewende uit die boot.

Die bemanning van die Hirondelle, aangemoedig deur die uitwerking van die handgranate op die vyand, leun nou oor die bolwerk, druk hul vuurwapens deur die nette en korrel versigtig op die verslae vyand. Om die aanval te probeer voortsit, sal selfmoord wees, en die fluitjies skree om die aftog te gelas.

“Doof daardie fakkels!” beveel Lafras, en die toue waarmee hulle opgehys is, word skiet gegee sodat die fakkels in die see plons.

Aan Rambier en Fougas sê hy: “Na die geskutdek met jul, kanonniers! Hou aan met vuur op die vyand so lank as wat julle kan. Niks ontstel `n man meer as wanneer daar op hom gevuur word terwyl hy weerloos in `n oop boot sit nie. En buitendien skree `n opslagkoeël soos die duiwel op soek na sy prooi!”

Vir die wag op dek beveel hy: “Hys die agtersteweanker!”

‘n Rukkie nadat die anker los is, begin die Ffirondelle weer stadig om sy boeganker swaai, en die vyandelike bote wat weerskante toe weggevlug het om nie onder skoot van die grofgeskut te kom nie, hoor met vrees weer die gerammel van die kanonne en die gesuis van hul koeëls.

“Ons het hulle `n les geleer!” roep Roden uit. “Die Engelse sal nie weer kom nie!” Lafras antwoord hom nie. Dis nutteloos om aan hom te

probeer verduidelik dat `n Engelse vlootkaptein, gevorm deur opleiding en tradisie, `n heel ander lewensbeskouing as `n kaper het. Die Hirondelle, van die Engelse gebuit, 1ê soos ‘n ryp peer voor die hawe van Janjira waar daar ‘n Engelse oorlogsloep is. As een plan en aanval nie slaag nie, sal `n ander plan beraam én uitgevoer moet word.

“Ongevalle, meneer Roden?” vra hy.

“Een gedood, twee swaar gewond en drie lig gewond.

Almal as gevolg van hul eie nalatigheid — oorywerig om die vyand onder skoot te kry.” Vanaf die agterstewe beskou Lafras die vlugtende bote.

Hy kan nie sien of die kanonkoeëls tref nie, maar die uit

werking is wat hy verlang. ‘n Bang man keer nie sommer tot die aanval terug nie. Mêre sal die Engelse kaptein met ‘n ander plan vorendag moet kom. As die wind net wil waai! Instinktief fluit Lafras. Dalk steek daar waarheid in die ou seemansgeloof dat `n fluit die wind kan laat opkom.

Met sonop die volgende oggend duur die windstilte nog voort en Lafras, wat Rambier `n halfuur tevore na die eilandjie Kafur gestuur het om van daar die bewegings van die vyand te bespied, kan na sy kajuit terugkeer om sommer met klere en al te probeer dut.

Dit is Rambier self wat hom wakker skud.

“Die Engelse kom nou met mening,” deel hy mee toe hy sien dat Lafras wakker is.

“Waai die wind?”

“Nee, maar alles wat kan dryf, is voor daardie Engelse sloep vasgemaak en hulle sleep hom nou reguit Kafur toe.”

“Arme goed! In dié hitte!”

“Dis nie al nie! Die Engelse het twee twee-en-dertigponders op `n vlot gelaai. Dié sleep hulle in die vlak water langs die strand. Dis duidelik dat hulle die twee op Kafur gaan opstel en daarvandaan op ons gaan losbrand. Twee bote was besig om oor die seestraat na die eiland toe te roei toe ek padgee.”

Lafras vleg sy vingers agter sy nek inmekaar en staar na die kompas in die kajuitplafon. Omtrent `n duisend tree noord van die Hirondellelê Kafur. `n Twee-en-dertigponder kan sy koeëls byna twee keer so ver vuur. Vanaf Kafur sal die Engelse sy pragtige Hirondelle aan flenters skiet. Die sloep word na die eiland gesleep om die kanonbemannings te beskerm teen ‘n bootaanval vanaf die Hirondelle. Frank en Ryk sal met teenvuur die Engelse goed skrikmaak, maar ‘n skip van hout gemaak knoop nie liggies `n geveg met ‘n sterker vyand op land aan nie —- en nie so ‘n skip soos die

Huondelle nie! `n Kanonkoeël met `n gewig van twee-endertug pond sal sy pragtige voorkoms so skaad dat…

“Kom jy nie kyk wat aangaan nie?” wil Rambier weet.

“Ek weet wat aangaan. Jy het my self vertel.”

“Ja, taar…

“Bly stil. Ek dink.”

Die kanonne wat die Engelse op Kafur wil opstel, weeg elk byna seweduisend pond en is, op `n paar duim na, tien voet lank. Daarvoor sal ‘n groot, sterk vlot nodig wees…

“Is die twee kanonne op een of twee vlotte?”

“Een grote. Balke op platboomskuite vasgemaak met lang roeispane weerskante en ‘n spaan agter vir die roer.”

“Affuite ook op die vlot?”

“Ja, weerskante van die kanonne vasgemaak.”

Die kanonne beweeg suidwaarts omdat die Engelse van die seestroom gebruik wil maak wanneer hulle die straat oorsteek. Om in `n swaar, lompe vaartuig téén die stroom te probeer maneuvreer, sal basies onmoontlik wees.

Intussen sal die bemanning van die sloep maskrane en katrolle op die eiland oprig om die swaar kanonne teen die helling op te hys en op die affuite neer te lê. En dan sal

die poppe dans.

Intussen kan hy maar rus.

“Lafras,” pleit Rambier, “sal ek nie maar beveel dat die

bote te water gelaat word nie?” “Waarom? Wil jy ons skip, ons pragtige Hirondelle, ver” laat?” “Nee, ek het bedoel ons kan die Firondelle buite bereik van die kanonne sleep.” “Met ons vier bootjies teen die stroom op? Ag nee, vriend, ons sal seker `n beter plan as dit moet beraam.

Waar is die vlot nou?” “Nog ‘n entjie anderkant die eiland.”

“En die sloep?”

“Sowat `n halfmyl van die eiland af. Maar hy beweeg vinniger, en…”

“Kom maak my oor `n uur weer wakker.” “Waarom dan?”

“Oor drie uur is dit eers hoogwater. Die Engelse kaptein sal alles so reël dat die vlot teen hoogwater by die eiland aankom. Teen daardie tyd sal krane, katrolle en dies meer m gereedheid wees om die kanonne aan wal te bring. Intussen rus ons almal. Onthou: oor ‘n uur. Maak die deur toe agter jou.”

Maar dit is dokter Fouget wat slegs ‘n halfuur later sy kop by die kajuitdeur insteek. Hy gewaar dat Lafras met oop oë in sy hangmat lê, en sê: “Die bemanning raak onrustig. Die Engelse sloep het die eiland bereik en tref nou voorbereidsels om die kanonne…”

“Waar is die kanonne?”

“Byna reg oorkant ons, anderkant die seestraat. Dit lyk my die vlot wag op `n sein van die sloep.”

“Ongetwyfeld. As die vlot aankom, moet die voorbereidsels klaar wees. Maar hulle is nog nie klaar nie en nou wag die vlot op die sem - en my arme bemanning wag op hul kaptein.”

Fouget glimlag: En jy laat hulle wag. En dan kom jy met ‘n plan te voorskyn en, siedaar, hulle het hulle verniet

ontstel.”

“Net so, Dokter. As jy die geheim van ‘n goëlaar se kunsies ken, is dit nie meer kunsies nie — net doodgewone slimmigheid.”

“En jou plan is?”

“Om eers die vlot te vernietig. Sê maar ek kom nou-nou, Dokter.”

Byna gelyktydig met Lafras se verskyning aan dek, rammel ‘n seinkanon van die Engelse sloep oor die water en die vlot, deur bote op sleeptou geneem €n met behulp van twee groot spane weerskante, begin sy stadige vaart oor die seestraat.

“Wat dink jy daarvan, Kaptein?” vra Roden wat met `n handgebaar die vlot met kanonne en die sloep voor anker by die eilandjie aandui.

“Verlede nag,” antwoord Lafras, “toe hulle die kanonne na Kafur gestuur het, stuur hulle matrose met hartsvangers bewapen. So het die Engelse driehonderd jaar lank skepe oorrompel, en waarom sal hulle van dié metode afsien?

Vanoggend besef die kaptein eers dat kanonne gevaarliker en doeltreffender is as hartsvangers.”

Lafras slaan oor na ‘n saaklike toon: “Meneer Rambier, jy kan nou die bote te water laat, elk met sy volle bemanning. Ons gaan die lirondelle op sleeptou neem.”

“As ek daardie bevel ‘n uur gelede gekry het,” maak Rambier beswaar, “het ons nou al ‘n entjie gevorder.”

“En as die wind intussen opgekom het, was al jou werk onnodig - en dit is so warm. Laai Frank en Ryk,” beveel Lafras vir Fougas. “Daar moet genoeg ammunisie vir sowat twintig skote elk wees. Sorg vir die beste bemannings. As hulle begin skiet, moet die laaiery soos blits gaan.”

Aan Roden sê hy: “Hys die ankers, maar net so dat hulle los is en bokant die seebodem hang. Sorg vir twee matrose in die boeg met die dieplood. Ek wil elke minuut weet hoeveel vaam water daar onder die kiel is.” Toe die bote deur die groot kabel en vier dunner toue

aan die Hirondelle gekoppel is, beveel Lafras: “Hys die ankers!” “Hulle is al los, Kaptein!”

“Goed.” Vir Rambier in die voorste boot beveel hy deur die

spreektrompet: “Jou rigting is noordoos, meneer Rambier!

Roei noordoos!” “Wat? Het jy gesê noordoos, Kaptein?”

“Heeltemal reg, noordoos is die koers! Ons gaan daardie vlot verras. Net driehonderd tree, manne, nie verder nie. Val weg!”

‘n Ruk lank skyn dit of die Hirondelle vas geanker lê. Toe roer die boeg in die stroom en stadig wentel die boeg om die swaar kabel te volg wat nou uit die water lig soos die roeiers aan hul spane lê.

“Mooi, kêrels, mooi!” moedig Lafras hulle aan. “Hy is aan die beweeg. Hou hom so.”

Intussen het die vlot, agter sy sleepbote aan, ook die seestraat oorgesteek en kom stadig in die seestroom wat hom redelik vinnig begin meevoer.

Lafras bly op die boeg. Gedurig dwaal sy oë van die eiland na die vlot en na vaste voorwerpe op land sodat hy die gang en posisie van die /Jirondelle en die vlot teenoor mekaar kan vasstel. Wanneer die vlot ‘n sekere plek in die seestraat bereik, moet hy deur kanonkoeëls vernietig word.

“Het jy nie te lank gewag nie?” vra dokter Fouget.

“As ons te gou beweeg het, sou die Engelse kaptein die vlot beveel het om gedurende die nag oor te vaar. Nou meen hy dat ek die vlot met die Hiondelle se geskut wil vernietig - en meen dat ek te laat is en dat my kanonne nie die vlot sal kan tref nie. Hy weet nie dat Frank en Ryk my troefkaarte is nie, weet nie hoe ver en akkuraat hulle kan

skiet nie. Arme vent!” “Jy het hulle gisteraand gebruik.” “Skroot, Dokter, teen die Indiërs. Vandag volg die maaltyd. Jy ken mos die Engelse, Dokter.” Fouget knik. Nelson, die Engelse admiraal, het elke seekaptein met sy ywer besiel: “Val aan totdat die vyand vernietig is - of jy self!”

Hy loer onderlangs na die jong kaptein. Hy besef nou wat agter Lafras se plan skuil en waarom hy die woorde

“Arme vent!” geuiter het.

Roei!” moedig Lafras sy bemannings in die bote aan.

“Roei! Nog net so `n rukkie en dan kan julle terugkom en na die vuurwerkvertoning kyk.”

Die roeiers raas en skree en die Hirondelle volg geduldig die groot tou aan sy boeg.

“Dis genoeg! Genoeg!” beveel Lafras en tegelykertyd sak die ankers om in die sanderige bodem vas te haak.

Wanordelik haas die bote terug, en die bemannings klouter die skip se sye uit met `n ongedissiplineerdheid wat die Engelse kaptein seker nagmerries sou gee.

Intussen is Lafras besig om sy kanonne baie versigtig

in te stel op daardie plekkie in die seestraat waar die vlot onder skoot sal kom.

“Sal ons nie die bote ophys nie?” vra Rambier.

“Nee, ons sal hulle later nodig kry. Help intussen vir Fougas by die kanonne.”

Aan Roden sê Lafras: “Jy moet uit die maskorf vir my sê presies waar die koeëls val. Elke kanon op die vlot is omtrent tien voet lank. Met daardie lengte as maatstaf kan jy die grootte van die vlot redelik korrek skat en gevolglik hoe ver ek kort of oor die vlot skiet.”

Soos ‘n groot waterinsek deur kleiner insekte gesleep, beweeg die vlot oor die water. Op die naaste punt sal hy omtrent seshonderd tree van die Hirondelle af wees.

Stadig draal die minute verby. Rambier en Fougas het die vuurstok in die hand. Toe hulle nog kanonniers aan boord van Jeanette was, het hulle ook Lafras se bevele uit gevoer, en nou wil hulle die nuwe lede van die bemanning van hul behendigheid en Lafras se akkuraatheid oortuig.

Lafras hou die vlot dop, voel die beweging van die skip onder sy voete, lig sy hand en roep: “Vuur!”

Rambier steek die vuurstok in die vuurgat, die skoot dreun, Frank ruk en bokspring teen die toue wat hom vashou en die rook warrel om die boegspriet.

“Vyftig tree anderkant die vlot!” roep Roden uit.

Lafras wag dat die rook wegtrek en neem sy plek agter

Ryk in. Hy het maar op die voorste hoek van die vlot gekorrel. Nou sal die vlot `n groter skyf wees.

“Vuur!”

“Ek kan nie mooi sien niel” roep Roden uit. “Die water het hoog opgespat teen die sy van die vlot.”

“Die roeiers het hul spane gelos,” merk dokter Fouget op. “Hulle beduie dat die bote wat die vlot op sleeptou het, hulle moet kom afhaal.”

Lafras antwoord nie. Hy is agter Ryk en weet dat die tweede koeël in die kol was. Dit het die gewenste uitwerking gehad. Die vlot 1ê nou feitlik bewegingloos, ‘n maklike skyf.

Toe die bemanning op die vlot die rook by die kanon sien uitborrel, spring hulle soos een man oorboord, met die gevolg dat toe die koeël die vlot tref, daar geen sterfling aan boord is nie.

“‘n Treffer!” roep Roden uit. “Ek het die spaanders sien waail”

Die dokter, wat die vlot deur `n verkyker dopgehou het, sê: “Daardie eerste skoot moes die bote onder die vlot getref het. Hy hang nou skeef en die vlugtelinge in die bote sny die sleeptoue los.”

Dit is inderdaad waar. Die vlot hang nou so skuins dat die voorpunt naaste aan die Hirondelle diep onder water is.

Frank se tweede skoot tref die affuit van die naaste kanon, skram weg en slaan die wie los wat die kanon in posisie hou. Die swaar kanonloop ruk los en lê effe dwars oor die vlot. Nou hel die vlot nog gevaarliker oor en Lafras het net nog kans om `n derde skoot deur die vlot te ja, toe albei kanonlope losruk, die skuins vlot afrol en in die diepte verdwyn.

Die Engelse kaptein het nog skaars besef dat hy sy twee kanonne onherroeplik verloor het, toe hy gewaar dat die

skeepsbote die Hirondelle effens van posisie verander het en die twee dodelike kanonne nou op sy sloep gerig word.

Sy eerste offisier se woorde: “Daardie kanonne sal ons nie hier kan bereik nie,” is nog nie koud nie, toe borrel die rook by die Firondellese boegspriet uit en die koeël tref die kuil dat houtspaanders oor die dek fluit en klap.

“Ons moet hier weg!” skree die kaptein. “Bootsman, al die bote hiernatoe. Ons sal die skip op sleeptou moet jieern et…”

Maar die bootsman kry nie eens kans om sy fluitjie aan sy lippe te bring nie. Die Indiese bemanning van die bote wat die vlot en die sloep gesleep het, het nie op bevele gewag nie. Vir hulle is daar net een koers: land toe, en hoe verder uit bereik van daardie twee kanonne, hoe beter.

‘n Tweede koeël tref die sloep, en die gekreun van gewondes styg by die voorstewe op.

Hy gaan wrakhout van ons maak! flits dit deur die kaptein se gedagtes.

Die tweede offisier kom die kampanjetrap opgehardloop.

“Dis ongelooflik!” roep hy uit. “Daardie koeël het dwarsdeur die romp gegaan, Kaptein, en ‘n gat net onder die waterlyn oopgeskeur. Die water stroom vinnig in. Watter soort kanonne gebruik hulle?”

Die kaptein, wat dit oorweeg het om `n teenoffensief met sy geskut te begin, laat sy plan vaar. Al kry sy kanonniers dit reg om die Hirondelle op agthonderd tree raak te skiet, sal die koeëls nie eens ‘n duik in die hout maak nie.

“Bootsman,” beveel hy, “beman die bote. Hys die ankers en sleep hulle land toe. Maak hulle dan aan daardie rotse en bome vas. Sodra hulle vas is, sal ons met die kaapstander die sloep tot op die strand sleep. Al word ons dan deur

boor, sal ons nie sink nie.” Skaars het hy klaar gepraat en die bootsman se fluitjie geskril of ‘n kanonkoeël tref die agterstewe, en `n offisier vra verslae: “Ek wonder hoe ons kajuit nou lyk?”

Die bote word te water gelaat en terwyl die skote met gereëlde tussenposes die sloep tref, word die ankers gehys en een vir een wal toe gesleep om daar vasgemaak te word.

Ander lede van die bemanning is besig om lekplekke toe te stop en water uit die ruime te pomp.

Dié wat die kaapstander moet draai, werk letterlik met hul oë op die Firondelle, en dit is net die ysere vlootdissipline wat verhoed dat hulle hul op die dek neergooi wanneer die rook van nog `n skoot by die boeg uitborrel.

Op die Firondelleslaan die dokter die bombardering gade totdat hy nie meer die sin daarvan kan begryp nie.

“Wanneer gaan jy ophou, Lafras?” vra hy toe die sloep

as gevolg van die ebgety met sy kiel op die bodem rus en gevaarlik begin oorhel.

“Sodra ek oortuig voel dat die Engelse hom nie gou vlot sal maak en my agtervolg nie.”

“Onder die gunstigste omstandighede sal hy nooit die

Hirondelle kan volg nie.” “Ta, maar as ek met die nabob van Janjira gesels, moet

daardie sloep nie by die hawe ingeseil kom nie.”

“Dan gaan jy Janjira toe?”

“Ons kan arme Rossillon nie aan sy lot oorlaat nie. Sê nou Napoleon vra ons op ‘n dag wat van sy verteenwoordiger geword het?” Fouget lag en bly kyk hoe die sloep letterlik uitmekaar

geskiet word. Al is hy van die adel wat Frankryk voor die revolusie regeer het, brand vaderlandsliefde en nasietrots nog sterk in hom en is hy bly dat die jong Afrikaner die vlag van Frankryk eer aandoen.

Uiteindelik, toe die grootmas van die sloep omkantel, beveel Lafras dat die kanonne vasgemaak word en die bemanning ontspan en éEt.

Ek is seker al man aan boord wat besef hoe merkwaardig Lafras se oorwinning is, dink die dokter. Om `n Engelse oorlogskip voor die oë van sy bondgenote te vernietig sodat hulle die gevreesde Union Jack verneder sien, is nie iets waarmee die Franse vloot aldag kan spog nie.

Later toe hy alleen by Lafras is, vra hy: “Wat van Rossillon? Gaan jy regtig die hawe van Janjira binneval?”

“Ek moet. Ek kan dit nie waag om net ‘n boot hiervandaan te stuur nie. En buitendien besef die nabob nou terdeë waartoe ons kanonne in staat is. Hoe gaan dit met Ram Singh?”

“Baie goed. Hy is taai en gevolglik herstel hy mooi.”

“Dis goed. Ek wil met hom gesels.”

Aan Ram Singh wat op `n matras voor `n oop geskutpoort op die geskutdek lê, vra Lafras: “Ram, jy het seker

Jou ondervinding oor en oor bepeins. Waarom meen jy is jy na die Firondelle gebring?”

“Hier sou ek veilig wees, Meneer.”

“As jy vroeër gekom het, sou meneer Rossillon ook veilig gewees het.”

“Dit besef ek alte goed.”

“Hoe getrou is die nabob aan die Engelse?”

“Hy is ‘n ou man. Sy twee seuns is gyselaars - sy enigste twee seuns.”

Lafras staar die Hindoe aan sonder om hom te sien.

Uiteindelik vra hy: “Hoe lank was jy in die boot? Ek bedoel was dit ‘n lang reis van die land af?”

“Ek kan nie onthou nie. Ek het bygekom en weer bewusteloos geraak en weer bygekom.”

“Dink! Die sterre sou weswaarts beweeg het. Jou liggaam, jou ledemate sou styf geword het in so `n bootjie!”

“Ek moes…” Skielik staar die Hindoe Lafras met agting aan. “Ek moes ‘n hele ruk in die boot gelê het, Kaptein.”

Lafras kyk ‘n ruk lank nadenkend voor hom uit. Toe vra hy: “Daardie skuite en kano’s wat ons uit die suide aangeval het, sou hulle dit op bevel van die nabob gedoen het?”

“O ja, Kaptein. Vyf myl suid van Janjira is daar `n groot vissersdorp. Dit is langs `n rivier geleë — Jy kan dit nie van die see af gewaar nie.”

“En dit val ook in die nabob se gebied?”

“Hulle is van sy getrouste onderdane.”

“Nou ja, Ram, sterk mooi aan. As die wind opkom, sal ek jou nodig kry.”

“Waarvoor, Kaptein?”

“Ek sal jou later sê. Tot siens.”

Met aandete vra dokter Fouget vir Lafras: “Waarom die ondervraging vanmiddag?”

“Ek het probeer vasstel of Ram Singh vir Rossillon verraai het of nie.”

“Ek twyfel. Maar dis nie die eerste keer dat ‘n man hom sal vermink om die vyand te mislei nie. U het my ook al van een vertel. Van die generaal van Darius wat homself vermaak het…

“Zopyrus?”

“Ja, Zopyrus wat sy ore en neus afgesny het om die Babiloniërs te oortuig dat hy ‘n vlugteling uit Darius se kamp is.

“Ram Singh kon hom daardie wonde nie self toedien nie.

“Nee, maar wat is Ram Singh in die oë van die nabob van JanjiraP”

“Niks. Minder as niks.”

“Presies, Dokter. Suig hom soos ‘n lemoen droog en stuur die dop aan ons, maar eers as hy seker is dat Rossillon aan wal kom. Nou sit die nabob met ‘n deur na weerskante toe oop. As die Engelse seëvier, sê hy: “Hier is die Franse spioen.” As ons die oorhand kry, sê hy: ‘Ek het Ram Singh gestuur. Tog te jammer dat hy net te laat by die Hirondelle aangekom het!”

“Ek stem saam met jou,” sê die dokter. “En wat gaan jy maak?”

“Rossillon bevry, natuurlik. Sodra die wind opkom. Seil ons weg, sal die Engelse hom hoër as Haman ophang, net om hul aansien weer `n bietjie te laat styg.”

Hoewel hy nie `n aanval verwag nie, tref Lafras nogtans voorbereidsels ingeval die Engelse `n tweede poging aanwend om die Hirondelle te oorrompel, én gaan slaap dan.

Sy vreugde is egter groot toe hy wakker gemaak word met die nuus dat die wind opgekom het.

“Uit watter rigting?” “Noordnoordwes, Kaptein.”

“Sê vir die offisier op wag ek is nou-nou daar. Intussen kan hy klaarmaak om onder seil te gaan.”

Toe Lafras sy verskyning maak, wemel die bemanning op die dek en in die takelwerk. Vir hulle is bevele nie nodig nie; hul grootste wens is om van die vervlakste kus weg te kom waar hulle so hulpeloos lê. As die Hirondellese boeg deur die golwe sny en die vaarwater agter borrel — ja, dan is hulle weer veilig!

Roden, Fougas en Rambier wag Lafras op die kwartdek in.

“Ons is gereed om die anker te hys, Kaptein.”

“Die nuwe koers, Kaptein?”

“Seker suid langs die kus. So kan ons `n Engelse skip of twee op die lyf loop.”

“Ankers los!”

“Ankers los, Kaptein!”

“Koers suidwes.”

“Suidwes, Kaptein? Het u gesê suidwes?”

“Net so. En oor ‘n uur sal dit noordnoordoos wees.”

“Maar Kaptein, wat kom ons weer hier maak?”

“Rossillon bevry, natuurlik.”

“Ons het ons plig teenoor Rossillon nagekom - meer as ons plig.”

“Ons is geen oorlogskip nie!”

“Ons soek winste, nie roem niel”

“Enige ander opmerkings, Menere?”

Hulle swyg en Lafras vervolg: “Ek neem aan julle is Franse en nie sonder vaderlandsliefde nie! Mag ek dit onder julle aandag bring dat ons kapers van die Franse regering afhanklik is? Veronderstel dat wanneer ons by Mauritius aankom, die goewerneur ons van lafhartigheid beskuldig, wat gaan julle verweer wees? Rossillon is tog Napoleon se verteenwoordiger. Of is hy nie?”

“Ons kontrak was om Rossillon aan wal te sit,” maak een beswaar.

“Julle raak wetsgeleerd. Staan daar byvoorbeeld ook dat ons nie `n drenkeling te hulp mag gaan nie?”

Hulle swyg en in die duisternis glimlag Lafras skeef, want hy voel self onrustig. Sy vlugge Hirondelle kan nie te lank talm waar hy teen die kus deur stadiger maar sterker vyande vasgekeer kan word nie.

Die nabob Abdel el Mosaleb van Janjira voel baie tevrede.

Hy het tog sy trou en lojaliteit aan die Engelse onweerlegbaar bewys. Hulle sal dus sekerlik nie sy aansoek om die vrylating van sy twee seuns kan weier nie.

Aan kaptein Peters van die oorlogsloep 7Zriton het hy manskappe en bote verskaf, ook die twee kanonne wat die aanslae van vrybuiters, seerowers en ander seeskuimers van Janjira moes help afweer. Daar is wel ook ander kanonne vir dié doel, maar hulle is so klein of so oud dat hulle JanjJira nie teen ‘n moderne oorlogskip sou kan verdedig nie.

Die Engelse kon tog seker geen groter opoffering verlang het nie?

Al het die aanval op die /firondelle misluk, was dit nie weens gebrek aan ondersteuning van sy kant nie; dit was tog hy wat aan die Engelse vertel het wat Ram Singh alles uitgeblaker het. Weliswaar het hy aan die Engelse vertel dat Ram Singh dood is, en nie dat hy verdwyn het nie, maar wat maak dit nou saak?

Ja, dit was `n slim set en in die plek van Ram Singh het hy nou vir Rossillon om aan die Engelse uit te lewer nadat hy hom drooggemelk het, soos vir Ram Singh. En wanneer Rossillon en die Engelse oor die gesigseinder verdwyn het, sal hy die Franse in Delhi met leedwese in kennis stel van Rossillon se aankoms en gevangeneming deur die verpestelike Engelse.

Aan Fransman of Brit is hy geen trou verskuldig nie.

Om sy twee seuns uit die Engelse se hande te bevry, is sy onmiddellike doelwit. Slaag hy eers daarin, sal hy verdere stappe oorweeg om sy land te bevry.

Dit is `n lieflike dag. Al skyn die son nou al ‘n volle uur, is dit nog koel en die windjie, nd die stikkende hitte van die afgelope dae, heerlik en verfrissend. Die nabob tuur uit oor die groen gras en veelkleurige blomtuin wat sy paleis omring en is so ingenome met sy eie vindingrykheid dat hy

nie dadelik besef dat daar aan die deur geklop word nie.

Binne.”

Talwar ben Zaid, sy visier - of eerste minister - kom die kamer binne.

“Kaptein Peters wag op `n onderhoud,” deel hy mee nadat hy gegroet het.

“Peters? Ek dag hy sit nog op Kafur?”

“Hy het per boot gekom om hulp en water, vernaamlik water, vir sy bemanning te vra. Hy dink ons weet nie hoe uitmekaar sy skip geskiet is nie.”

Die nabob vryf tevrede sy hande teen mekaar.

“Goed!” sê hy. “Baie goed. Ons sal hom laat mooipraat.”

‘Talwar beskou sy koning aandagtig voordat hy laat val: “Ek wonder…

“Wat?”

“Peters lyk te selfversekerd, te astrant. Hy kom nie hulp vra nie, hy kom dit €is.” “Ek vermoed dat iemand ons - u — verraai.” Abdel staar sy eerste minister, vertroueling en vriend aandagtig aan. Talwar sal hom nie verraai nie. Hy het twee keer sy lewe gewaag om hom uit die kloue van die dood te red.

“Wie verdink jy?”

Talwar swyg en eers nadat Abdel die vraag herhaal het, antwoord hy: “Ek kan niks bewys nie. Hoe kan ek ‘n naam noem?”

“Temand na aan die troon?” “Baie.”

Abdel kyk `n rukkie nadenkend na sy visier voor hy sê: “My broer?”

Talwar knik en voeg by: “Ek herhaal, ek kan niks bewys hie.”

“Is dit waarom jy die wagte om my paleis laat verdubbel het?”

Weer knik Talwar voordat hy sê: “Dalk sal Peters ons `n leidraad gee. Sal ek hom binnenooi?”

“Ja,” stem Abdel saam. “Ja, nooi die Engelsman binne.”

‘n Mens moet mooi kyk om die tekens van vermoeienis Oop Peters se gesig te gewaar. Hy is glad geskeer, sy hare netjies gekam, sy blou-en-wit uniform netjies gestryk. Hy is groot, rooierig van haar met sproete op sy gesig en hande.

Hy word bygestaan deur ‘n jong, blonde luitenant wat nie die versoeking kan weerstaan om in die pragtig gemeubileerde vertrek rond te kyk nie.

Nadat gegroet is, vra Abdel in Engels: “En hoe kan ek u tot hulp wees, kaptein Peters?”

“Ek verlang bote, water en voedsel. U moet my ook van hout en goeie immermans voorsien om my skip te herstel en weer vlot te maak.”

“En hoe lank sal dit duur?” vra Abdel.

“Twee weke, `n maand. Dit hang af van die aard en doeltreffendheid van die hulp wat u verskaf.”

“Die Britse regering sal my sekerlik vergoed vir die mense en materiaal?”

“Nie `n bloue duit nie!”

Om sy woede in bedwang te hou, keer Abdel sy rug na die kaptein en tuur by die venster uit.

Dit is Talwar wat die stilte verbreek met ‘n vraag: “Is dit nie net onbeskof, maar ook onverstandig nie, kaptem Peters?”

“Nee,” antwoord Peters. “Waarom sal die Engelse regering ‘n verraaier vergoed?”

“Verraaier? Dit is maklik om die wéérd te gebruik, maar nie so maklik om die dad te bewys nie!”

“Ons kan ure lank staan en skerm, ‘Talwar ben Zaid, maar dit sal geen nut hê nie. As Sy Hoogheid my nie verraai het nie, hoe het die kaptein van die Hirondelle geweet dat ek sy skip gaan aanval? Hy was gereed vir die slag. Tot die enternette was gehys.”

“Ons waarsku hom en stuur dan ons eie mense ter slagting? Fienaardige verraad!”

“As dit nie so is nie, mag ek Ram Singh weer hier in lewende lywe spreek?”

“Ram Singh is dood!” roep Abdel by die venster uit sonder om sy gesig te draai.

“O nee, Ram Singh is aan boord van die Hirondelle.”

“Onsin!”

“Gekheid!”

“Glad nie onsin nie, U Hoogheid, glad nie. ‘n Baie slim set. Ek wens u geluk. Dis net jammer dat ek daarvan te hore gekom het.”

Abdel en ‘Talwar blik mekaar vinnig aan. Die Engelsman is so seker van sy saak dat sy mededeling waar moet wees.

So iets kan hy tog nie uit sy duim suig nie.

“En,” voeg Peters by, “ek sal ook die Franse spioen, ene

Rossillon, wil ondervra.”

In die stilte wat op sy opmerking volg, dreun ‘n kanonskoot oor die stad, rammel en sterwe weg.

Die Engelse offisiere gaap mekaar verbaas aan. Talwar

en Abdel verstar soos twee standbeelde.

“Wat … wat was dit” vra die jong offisier.

“n Kanonskoot van die see af,” antwoord sy kaptein en

bly staan, die ore gespits.

Met `n beweging van die hoof beduie Abdel vir Talwar

om ondersoek in te stel.

Hy is skaars weg of hy keer terug. !

“Vanaf die boonste balkon kan ons baie mooi sien, U ‘ Hoogheid,” sê hy. “‘n Franse korvet het die hawe so pas binnegeseil. Sy eerste skoot het die uitkyktoring by die

hawe-ingang getref, en nou is die toring sonder sy boonste verdieping.”

“Ja, laat ons gaan,” stem Abdel saam. “Ons is verseker dat die Engelse vloot ons teen alle aanvalle sal beskerm.

Dit sal mooi wees om die verskyning van die Engelse hulp gade te slaan.”

Terwyl hulle die trappe klim, dreun `n tweede kanonskoot en Talwar wat vooruit hardloop, skree: “Die doeanekantoor het ‘n groot gat in sy dak.”

Die Engelse kaptein wil iets sê, besluit anders, maar toe hy vanaf die balkon die hawe sien, brom hy: “Soos ek vermoed het. Dis die vervlakste ﬃrondelle.”

Met net top-en boegsprietseile gespan, vaar die Hirondelle die hawe binne met party van die bemanning in die takelwerk en ander om die kanonne aan dek geskaar waar daar nou een gelaai word. Die geskutpoorte is oop en die swart bekke van die kanonne steek daaruit.

Terwyl hulle kyk, word die topseile ingebind en die boegspriet na die wind gekeer. Die Hirondelle dobber nou byna bewegingloos op die water met sy bakboordkanonne direk op die paleis gerig.

“‘n Beeldskone gesig,” merk Talwar in Engels op, maar Peters wat goed besef in watter rigting geskimp word, hou hom doof.

Terwyl hulle nog kyk, word `n wit vlag aan die grootmas gehys en ‘n skeepsboot, ook met `n wit vlag in die boeg, word te water gelaat.

“Hys ‘n wit vlag,” beveel Abdel, “tensy kaptein Peters ons die beskerming van die Britse vlag bied.”

“Ek raai u aan om nie met die vyand te heul nie,

Hoogheid,” merk Peters op.

“Die vyand het ons so-ewe bewys gelewer van sy skietkuns, soos u dit ook gister ondervind het, Kaptein. Met sy volle laag op my paleis gerig, is ek nie geneig om ‘n argument met hom, of u, aan te knoop nie. Laat ons hoor wat hy verlang. Sal u hier op ons wag?”

“My meester en prins, Abdel el Mosaleb, het my gestuur om met u te onderhandel,” sê Talwar in gebroke Engels aan Lalras en dokter Fouget. Hulle sit in die grootkajuit van die Firondelle.

“Hier is ene Ram Singh om vir u te tolk ingeval u Frans wil praat,” antwoord Lafras in Engels.

Talwar staar die klein Indiër uitdrukkingloos aan.

Naderhand vra hy: “Is dit ‘n set?”

“Inteendeel,” antwoord Lafras. “Ek wil graag weet waar om Ram Singh na my skip gebring is nddat Rossillon die skip verlaat het. Blote toeval was dit nie, daarvan is ek seker.”

“Ons het Ram Singh nie na jou skip gestuur nie!”

“Wie dan? Ondervra hom self.”

“Dankie, ek sal.”

Vinnig volg vraag en antwoord totdat Talwar swyg en Ram Singh in Frans aan Lafras opmerk. “Daar is ‘Nn verraaier in

die nabob se paleis. Dit kan net `n vooraanstaande persoon wees.” “En hy werk met die Engelse saam?”

“Ja, ongetwyfeld.” Talwar, as hy die gesprek verstaan het, steur hom nie daaraan nie. Hy staar diep ingedagte deur die kajuitvensters.

Lafras sê aan Ram Singh: “Sê asseblief aan Sy Hoogheid

die visier dat as jy deur die Engelse op die Hirondelle gevind is, dit die indruk sou wek dat die nabob met die Franse beul.”

Na Ram Singh klaar gepraat het, gaan Lafras voort sonder om ‘Talwar kans te gee om te antwoord: “Sê ook dat die Engelse regering kaptein Peters se verslag noukeurig sal bestudeer. As kaptein Peters sonder sy skip moet terugkeer, gaan die owerheid nie baie ag op sy klagtes slaan nie.

Daar sal gedink en beweer word dat Peters aandag van sy eie onbekwaamheid wil aflei.”

“Dit besef ons almal,” antwoord ‘Talwar, nog voor Ram Singh kan tolk. “Maar Peters is nou in die paleis om hulp te eis en ons durf dit nie weier nie. Intussen eis julle ‘n lak ropye en Rossillon, anders bombardeer julle die paleis en stad.”

“En vir ‘n tweede lak,” merk Lafras op, “sal ons sorg dat Peters se skip onherstelbaar vernietig word, al moet ons aan wal gaan en dit aan die brand steek!”

“Ek sal die nabob van jou voorstel in kennis stel,” ant

woord Talwar glimlaggend.

Vier uur later verleen Abdel weer oudiënsie aan Peters en

sy luitenant.

Intussen word hulle in `n sitkamer met tee en koekies

bedien, maar verder is hulle feitdik gevangenes.

N4 hulle genooi is om te sit, sê Abdel: “Ons het u versoek oorweeg, kaptein Peters, en ons het besluit om u van voedsel, water, voorrade en werksmense te voorsien. Talwar ben Zaid sal die besonderhede later met u bespreek.

Ek verseker u van ons gewillige samewerking.”

“Baie dankie, U Hoogheid. Daar is egter nog ‘n sakie.

Rossillon moet nog aan my uitgelewer word.”

“Rossillon? U het daardie naam genoem net voor die

Hirondelle sy aankoms aangekondig het.” “U weet waarna ek verwys! Die Hirondellehet twee spioene aan wal gesit.” “En wie het u dié inligting verskaf?”

“Dit is nie nodig dat ek daardie vraag beantwoord nie, U Hoogheid.” “Dit is nie nodig om u te sê hoe ons verraaiers behandel nie, Kaptein. As u egter deur daardie venster wil kyk, sal u sien.”

Die gordyn word opsy getrek en soos op ‘n geraamde skilderstuk sien Peters deur die venster die groen gras, die bome, die hoë paleismuur, die wit hek en bokant die hek op `n lang bamboespaal die donker, naakte figuur van ‘n man met `n spies deurboor.

“Broers,” sê Abdel sag. “Een vader, twee moeders. Ram Singh is deur daardie satanskind op die Hirondelle geplaas.

As julle die skip gebuit het, sou Ram Singh `n sprekende bewys van my verraad gewees het.

“En wie sou my geglo het? U, kaptein Peters, of die goewerneur-generaal van Indië? En ek het daardie verraaier liefgehad. As kinders het ons saamgespeel.”

“Maar Rossillon …” begin Peters.

“Daar is geen Rossillon nie, Kaptein. Sal ons die denkbeeldige persoon vergeet en ons met die werklikheid besig hou?”

Peters sluk, keer sy gesig weg van die aaklige gesig daar buite en vra: “Wat wou die kaptein van die Hirondelle hê, U

Hoogheid?” In Kalkutta sal hulle hom nie bedank as hy `n skynbaar vriendelike prins tot vyand gemaak het nie. Sonder bewySE “Tot my skande moet ek erken dat ek aan die Franse kaptein se eise voldoen het — noodgedwonge. Hy het `n losprys van twee lak ropye geëis, anders sou hy my stad en paleis bombardeer.”

“En u het betaal?” “Met die vyand se pistool teen jou kop is dit selfmoord

om te stry. Die bou van dié paleis het baie meer as twee lak ropye gekos - baie meer!”

“As jy hom gearresteer het…”

“Hy het `n ou man gestuur om sy praatwerk te doen, ene dokter Fouget. Hy kan ons taal…”

Die gerammel van `n volle laag kanonne onderbreek sy sin en sonder om verder te praat, lei Abdel sy gaste en gevolg weer tot op die dak van die paleis.

Daarvandaan kan hulle duidelik sien hoedat die Firondelle besig is om om te sit nadat hy die volle laag van sy bakboordkanonne op die hulpelose 7Zriton gelos het. Na enkele minute dreun die stuurboordkanonne. Op ‘n afstand van byna drie myl sien hulle eers die rook van die ontploffing en eers n4 `n hele paar sekondes bereik die gerammel van die skote hul ore.

Nou sien hulle ook hoe daar van verskillende plekke op die ‘Triton rookwalms begin opstyg.

“‘n Koeël het seker die kombuis getref,” merk Peters sag aan sy luitenant op en toe, terwyl hulle kyk hoedat die Hirondelle weer klaarmaak om om te sit, peul daar `n rookkolom uit die arme ‘Tyiton. Hoër en al hoër styg dit soos `n tamaai paddastoel totdat die gedreun van die ontploffing uiteindelik hul ore bereik. Die skeepsmagasyn het ontplof.

In sy woede roep die luitenant gedemp in sy kaptein se oor uit: “Dis waarvoor twee lak ropye betaal is!”

“Ongetwyfeld, maar hou jou mond toe tensy jy langs Abdel se broer ten toon gestel wil word.”

Agter hulle sê Abdel: “In die oorlog glimlag die geluksgodin eers die een party toe en dan die ander. Ons sal bote stuur om na oorlewendes te soek.”

“Ek sal self gaan!” roep Peters uit.

“Soos u verkies. Intussen sal ons vir u en u bemanning

sorg en Bombaai dadelik in kennis stel van u omstandighede.” “Dankie, U Hoogheid. As een van my offisiere u boodskapper mag vergesel, sal ek bly wees.”

“Met plesier. Sodra u rapporte gereed is, moet u Talwar in kennis stel. Enige hulp wat u verlang … wel, u moet net Vra.

Met byna elke seil gespan, snel die Hirondelle die Oop see binne. Hoe gouer hy sy geliefde skip van die kus kan wegkry, hoe veiliger voel Lafras.

Dit is nag en al die offisiere behalwe Roden, wat moet wag staan, is in Lafras se kajuit vergader. Langs Lafras, langsteelpyp in die hand, sit dokter Fouget.

“Twee lak ropye!” sug Rambier en drink tevrede aan sy Wyn.

“Wie sou dit kon dink,” merk Fougas op. “Ek dag ons

gaan net vir Rossillon bevry. Lafras, sê my, wanneer het jy

besluit om Janjira binne te seil en `n losprys te eis?”

Lafras glimlag. “Toe die Engelse kaptein sy skip so hulpeloos aan ons kanonne blootgestel het.”

Dokter Fouget knik. “En ek,” voeg hy by, “het gemeen dat dit sinneloos was om ‘Tjiton so te bombardeer.”

“Twee lak ropye,” hou Rambier vol. “Klinkende munt.

Maklik om onder ons uit te deel.”

“Ongelukkig sit ons nog met Rossillon opgeskeep,” laat Lafras val. “Ons sal hom iewers aan wal mOééẗ sit.”

“Hoekom het julle hom nie aan wal laat bly nie?” wil Fougas weet.

“Ons kon die nabob nie vertrou nie,” antwoord die dokter. “Abdel sal Rossillon anders te maklik aan die Engelse kon uitlewer voordat ons die hawe verlaat het.”

“Wat het hy gesê toe jy twee lak ropye eis?” wil Rambier weet.

“Dit was sy visier wat hom omgepraat het. Teen wil en dank sal Peters moet getuig dat aan die kant van die prins hulp en welwillendheid nie ontbreek het nie. `n Kaptein wat sy skip verloor het, staan nie hoog aangeskrewe by die Engelse owerheid nie.”

“En die prins se broer is lewendig op die paal voor die paleishek ten toon gestel?”

Ja. maar sy tong is uitgesny. Dit was sy plan om Ram Singh na ons te stuur. Hy was sê seker dat die Engelse die Hivondelle sou buit en dan kon Ram Singh se teenwoordigheid net beteken dat sy broer, die prins, die Engelse verraai het. Dan sou die Engelse Abdel van sy troon afsit, en sou die broer die troon kon bestyg sonder dat hy van verraad teen sy broer beskuldig kon word.”

`Paalstraf!” Fougas skud sy kop. “Om so aan die spit te sit! Ek wens hy sterf gou.”

“Hy kan dae lewe,” antwoord die dokter, “maar dalk sal een van sy getroue volgelinge hom in die nag om die lewe bring.”

“Ek hoop so,” sê Rambier en wou net weer die twee lak ropye ophaal, toe Rossillon in die oop deur verskyn.”

Die dae van sy gevangenskap is agter die rug. Vanmiddag kon hy nie gou genoeg in die Hirondelle terugklim nie en nou is hy gekleed in ‘n donkergroen uniform — seker die een wat hy in Delhi sou dra.

“Ek wil weet,” vra hy bars, “waarheen die skip op pad is.”

“Op die oomblik,” antwoord Lafras kalm, “die Indiese Oseaan. Hoe verder van Janjira af, hoe beter.”

“Ja, maar gaan jy my aan wal sit?”

“Ons hét jou aan wal gesit,” merk Rambier op, “of het jy vergeetp”

“Hoe lyk dit met Bombaai?” wil Fougas weet. “Daar sal net twee of drie Engelse oorlogskepe voor anker lê.”

“Net boem-boem, boem-boem en ons kelder hulle,” voeg Rambier by.

“Meneer Rossillon,” sê dokter Fouget vinnig toe Napoleon se verteenwoordiger die twee glimlaggende offisiere iets smalends wil toevoeg, “op die oomblik is dit nie raadsaam om Ram Singh aan wal te sit nie. Hy sal eers volkome moet herstel.”

“Dit weet ek goed genoeg.”

“In daardie geval…”

“Julle kan my by Pondichéry aan wal sit. Dit sal Ram Singh kans gee om te herstel.”

Lafras se oë dwaal na die aardbol.

Pondichéry, die laaste Franse nedersetting in Indië, is in 1795 deur die Engelse beset. Sowat honderd myl suid van Madras aan die ooskus van Indië geleë, is dit nie te maklik bereikbaar nie.

Om daar te kom, sal die Hirondelle om Geylon moet seil, want die seestraat tussen Ceylon en die vasteland is so besaai met eilandjies, riwwe en sandbanke dat slegs `n baie

klein bootjie dit daar deur kan waag. En dan bestaan die gevaar nog dat as die Engelse hom voorkeer, hy nie suid of wes sal kan vlug nie, want daar word sy pad versper deur die eiland en die sogenaamde Adamsbrug wat Geylon en die vasteland verbind.

“Die Indiërs in Pondichêry is Frankryk baie goedgesind,” merk Rossillon op toe Lafras nie dadelik antwoord nie.

Teen hierdie tyd, dink Lafras, het die Engelse kaptein Bombaai te perd laat weet wat by Janjira gebeur het en sal elke Engelse skip vir ons op die loer lê. Die Engelse sal nie verwag dat ons dit so naby Madras sal waag nie.

Hardop sê hy: “Ons sal u en Ram Singh naby Pondichêry aan wal sit, Meneer, as dit moontlik is, maar dié keer is ek nie bereid om u te hulp te kom as u weer gevang word nie.

Ons sit u aan wal en dan gee ons pad. Is dit duidelik?”

“Duidelik genoeg, maar wie besluit of dit moontlik is

dat ek aan wal gaan?”

“En as dit nie moontlik is nie?”

“Keer u saam met ons terug na Mauritius.” “Dit is nie volgens ons ooreenkoms nie!”

“O ja, dit is. Ek hét u aan wal gesit, Meneer. Uit eie wil en keuse het u na die Hirondelle teruggekeer. Nou wend ons `n tweede poging aan; slaag dit nie, sal u `n ander skip | en kaptein moet huur, of u poging laat vaar.”

“Nooit nie! Ek sal dit nooit doen nie. Napoleon…”

“Napoleon kan u nie help nie, Meneer. Ons sal die saak

weer bespreek as u nie naby Pondichéry aan wal gesit kan word nie."

James D’Arcy, kaptein van die Engelse oorlogskip Redoubtable, sestig kanonne, beskou die sonsondergang met min geesdrif. Indrukwekkend mag dit wees, maar vir D’Arcy voorspel dit sterk wind, dalk stormwind, en dit begeer hy nie, nie noudat hy die bevelvoerder is van `n konvooi van elf oosvaarders wat pas die lang reis uit Indié na Engeland om die Kaap die Goeie Hoop aangepak het nie.

Die see raak al hoe onstuimiger en die wind pluk aan die brandertoppe om die wit seeskuim soos fyn hael oor die grou, deinende oppervlak te strooi.

Gesilhoeëtteer teen die rooi aandlig gewaar hy die George, `n kleiner oorlogskip van vyftig kanonne, verder weswaarts. Die Redoubtable en George sal die konvooi tot by die Kaap vergesel en van daar na Mauritius terugkeer om twee van die blokkadeskepe te vervang.

Die wind waai sterk oos en D’Arcy is bly dat hulle vanoggend die suidelike punt van Ceylon verbygevaar het en dat die wye Indiese Oseaan voor hulle uitgestrek lê. Geen sandbanke of rotsriwwe waaroor hy hom hoef te bekommer nie, net die eiland Mauritius, die broeines van die kapers. Maar geen kaper sal hom naby die geskut van die Redoubtable of George waag nie. Hulle besef alte goed dat alleenlik die lewendes die buit geniet en gevolglik val hulle net aan wanneer hulle seker is van die oorwinning.

D’Arcy se oë dwaal oor die skepe voor hom uitgesprei.

Ja, daar is hulle, al elf, en hul gesamentlike waarde beloop etlike miljoene Engelse ponde. Sy, goud, juwele, speserye en fyn porseleinware is van die waardevolste goedere wat hulle dra. Aan boord is ook etlike hoë amptenare van die magtige Engelse Oos-Indiese Kompanjie wat in werklikheid Indié regeer. Party, hul fortuin gemaak, reis Engeland toe om daar

af te tree, ander gaan met vakansie om later na Indië terug te keer.

Aan boord van die oosvaarders is die lewe baie geriefliker, die kos baie lekkerder as op enige ander skip in die wêreld. Die Engelse Oos-Indiese Kompanjie was die eerste wat spesiale kajuite vir hul passasiers gebou het en sorg op allerhande maniere vir hul gerief en gemak.

Ek sou glad nie omgee om op een van hulle te wees nie, dink D’Arcy.

Etdike myle weswaarts is sy wense ook dié van die bemanning van die *#firondelle. Laasgenoemde het eers teen die oostewind op probeer laveer, maar moes dit eindelik gewonne gee en nou, neus in die wind met ‘n enkele seil aan die boegspriet, daal die* Jirondelle eers diep in die trog tussen die golwe en rys dan weer hoog op `n skuimende brander.

Kort voor sononder gewaar die uitkyker eers een, dan twee seile, en weldra weet almal dat ‘n Engelse konvooi im die donker nagure taamlik naby hulle sal verbyvaar. Lafras, dokter Fouget en die offisiere hou sommer op die oop dek kajuitraad.

“Wel,” wil Rambier weet, “gaan ons ons vannag `n lekker vet gans vang?”

“Die kanse lyk goed,” voeg Fougas by en kyk met gretige oë na Lafras.

Lafras, wat die konvooi bo uit die maskorf dopgehou het totdat die skemer begin toesak het, antwoord: “Elf vragskepe. Twee rye van vier elk met drie skepe tussen die twee rye. Agter, aan elke kant, ‘n groot slagskip.”

“Iwéé oorlogskepe?” vra Roden.

“Ja, twéé.”

Stilte. Dan vra Fougas: “En nou?”

“Ek weet nie,” antwoord Lafras. “n Aanval met bote is buite die kwessie. As ons `n skip wil buit, sal ons hom moet aanklamp, oorrompel en ons dadelik uit die voete maak voordat die slagskip ons kan inhaal. In dié wind lyk dit bietjie onmoontlik.”

“As die wind net nie so sterk gewaai het nie,” voeg Roden by.

“As dit baie sterker wil waai, sal dit die konvooi uitmekaar jaag en sal ons ‘n verdwaalde skaap maklik kan buit,” merk Fougas op.

“En waar waai hy ons nie ook nie?” vra Rambier waar skuwend.

Hulle staar mekaar swyend aan. Net Lafras hou ingedagte die sissende wit brandertoppe dop soos hulle in lang rye by die Hirondelle verbygly en in die duisternis verdwyn.

Eindelik sê hy: “As ons `n aanval wil loods, sal ons aan die windkant van die konvooi moet wees. Intussen kan ons reëlings tref. Meneer Roden, as ons `n skip buit, sal jy hom na Mauritius moet terugseil. Terwyl ons stelling inneem, tel vir jou `n bemanning van sowat veertig af en sorg dat elke man presies weet wat sy werk sal wees wanneer die skip uit die konvooi seil. Daar moet genoeg manne aan die stuur, by elke mas, by elke seil wees. Is dit duidelik?”

“Ja, Kaptein.

“Goed. Intussen sal die Hirondelle eers noordwaarts padgee en dan, as die konvooi verby is, sal ons hulle van agter

af inhaal. Ek wil hulle sinjaalligte goed bekyk.” Die ander blik mekaar veelseggend aan. As Lafras vir

Roden aanwys as die kaptein van die verowerde skip, het

hy al klaar ‘n plan agtermekaar.

Terwyl hulle nog op verdere bevele wag, verskyn Rossillon aan dek.

‘Ek hoor,” sê hy op sy bars manier, “dat julle planne smee om ‘n Engelse konvooi aan te val. Ek wil jou net daaraan herinner, kaptein Cuyper, dat jou plig is om my aan wal te sit en nie my lewe onnodig in gevaar te stel nie.”

“Ons is letterlik in een bootjie,” antwoord Lafras, “en soos ek u al vantevore gesê het, hét ons u al aan wal gesit.

Dit was u wat verkies het om na die Hirondelle terug te keer en nou kan u nie kla as ons Napoleon die oorlog help wen deur `n vyandelike skip te buit nie.”

“Jul enigste doel is om julself te verryk! Asof julle jul aan die oorlogspoging steur.”

“Napoleon of die staat vereis darem een derde van die waarde van die skip in die vorm van belastings,” merk dokter Fouget op.

“Ons kan u as lid van die bemanning inskryf,” spot Lafras, “en dan sal u ook op ‘n deel geregtig wees.”

“Ek het nie na onsin kom luister nie. Ek eis van jou, kaptein Cuyper, om jou skip nie in gevaar te stel nie. Kyk net hoe

waai die wind!”

“‘n Sterk wind sal ons begunstig,” antwoord Lafras. “Menere, elkeen op sy pos!”

“As jy wil aanval,” wil Rossillon weet, “waarom het jy nie die Engelse vloot onder die Britse vlag genader nie? Met die regie seine kon.

“Maar ons vaar oos en hulle suidwes. Sal ‘n Engelse oor logskip hom sommerso by ‘n konvooi aansluit? Nee, `n ver

rassingsaanval sal ons beter pas.” “In dié wind?” “In dié wind sal ons sekerlik vir ‘n verrassing sorg.” “Ek dink jy’s mal om jou skip onder sulke omstandig

hede op die spel te plaas.” “Hoe anders sal ons `n skip buit?” Maar nietemin sê Lafras van die bemanning aan om van

die dikste toue om twee spriete te draai sodat dié tussen die Hirondelle en sy prooi kan afhang om as skutte te dien ingeval een van die oosvaarders oorhel en teen die Hirondelle skuur.

Die bemanning tref met gretigheid die nodige voorbereidsels. Om `n skip onder die neuse van twee oorlogskepe weg te raap, is ‘n kordaatstuk, maar as daardie skip boonop n ryk oosvaarder is, sal dit die kroon span.

Lafras wag geduldig hoog in die wante totdat hy die seinligte van die konvooi kan gewaar en dan gee hy bevele om die Hirondelle op dieselfde koers te bring.

Lafras vertrou dié taak nie aan een van die bemanning toe nie omdat hy, weens sy buitengewone skerp gesigsvermoë, die bou, maste en takelwerk van die slagskepe sê

goed kan bespied dat hy hulle weer in die donkerste nag sal kan uitken.

Baie versigtig nader die ffirondelle die konvooi, want dit is `n ou taktiek van die begeleidende oorlogskepe om kort na donker plekke om te ruil, en wanneer ‘n kaper meen dat hy `n weerlose vragskip aanval, loop hy hom vas in ‘n oorlogskip.

Versigtig agtervolg hulle dus die konvooi en weldra kan die bemanning merk dat behalwe die gewone ligte, rooi aan bakboord en groen aan stuurboord, elke vragskip drie lanterns taamlik hoog in die wante het.

“Lastig,” merk Lafras op nê hy die ligte lank dopgehou het. “Die ligte van die twee skepe in die middel is onder mekaar. Die ligte van die ander twee rye is soos `n reghoekige driehoek en die onderste lig wys 6f na bakboord 6f na stuurboord na gelang van die ry waarin hy seil. Op dié manier kan die rye nie deurmekaarraak nie. Die twee slagskepe het egter nie van posisie verander nie.”

Die ander offisiere om Lafras geskaar, swyg. Hulle weet dat hulle nie aangespreek word nie.

“Die konvooi het van koers verander. Hy stuur nou wessuidwes. Ook minder seil. Die passasiers moet rustig slaap.

Maar minder seil beteken dat die skepe nader aan mekaar vaar, en dit bemoeilik ons taak nog meer.”

Die ander besef wat hy in gedagte het. As hulle aanval, moet hulle die prooi gryp en daarmee wegsnel voordat die res mooi besef wat aan die gang is.

“En watter een uit die elf gryp ons?” vra Rambier nd Lafras weer `n rukkie in stilte die veraf ligte betrag het.

“Die leier van die stuurboordry.”

“Waarom kry hy voorkeur?”

“Hy, hoop ek, sal nie bewus wees van die deurmekaarspul agter hom nie.”

“Deurmekaarspul? Alles is dan ingestel om die konvooi netjies in sy rye te hou.”

“Net so, maar ons sal wanorde uit die orde probeer skep!”

Twee glase in die spookwag, dit wil sê om eenuur voor middag, het die nuwe wagte op die vragskepe die takies aan hul toevertrou voltooi, en kan elkeen waar moontlik ‘n plekkie uitsoek om te ontspan. Net die offisier van die wag en die stuurman moet hul volle aandag aan die koers, die wind, die seile en die see skenk.

Op die twee oorlogskepe waar daar nie kans vir die wag op dek is om te ontspan nie, begin selfs die uitkykers se oë moeg word van die inspanning om die deinende ligte voor hulle te volg.

Kaptein D’Arcy het dit oorweeg om die George vooruit te stuur om die konvooi gedurende die nagure te lei, maar daarteen besluit aangesien dit makliker is om van agter die skip wat afdwaal aan te keer, of een wat in die moeilikheid raak te hulp te snel. Steeds moet die windrigting in gedagte gehou word en as jy bokant die wind is, kan jy makliker `n vriend te hulp snel, of `n vyand aanval of ontwyk. Lei jy dus die konvooi, kan jy nie teen die wind op vaar nie.

Aan boord van die Bridewell, die tweede skip van voor in die bakboordry, slaap die kaptein en passasiers gerus. Die offisier en wag op dek het min om hulle oor te bekommer.

baar is geen seile wat gehys of gestryk moet word nie en hulle kan lekker skuil teen die skuim en druppels wat af en toe deur die wind soos reën oor die dek gewaai word. Die lug is donker en toegetrek. Al ligte wat hulle gewaar, is die

fostoressensie van die brandertoppe en die seinlanterns in die wante van die skip voor hulle.

Skielik gewaar een van die uitkykers `n vreemde skip.

Sonder ligte pyl hy reg op die Bridewellaf. Sy verskrikte uitroep vestig die offisier se aandag op die vreemdeling, maar dié besef dat `n botsing onvermydelik is.

“Stuurboord!” beveel hy. “Stuurboord, stuurman! Alle manskappe na hul poste! Jones, loop roep die kaptein!”

Wanneer `n seilskip wat met die wind van agter seil soos die Bridewell skielik dwars in die wind gegooi word, moet elke ra en seil verstel word, en hoe sterker die wind, hoe groter is die moontlikheid dat ra’s en seile losgeskeur kan word. Gevolglik het nég stuurman nog offisier vir die volgende minute kans om rond te kyk, en toe die offisier weer beangs in die rigting van die vreemdeling blik, gewaar hy tot sy verbasing dat laasgenoemde net so skielik verdwyn het. Voor hom vaar `n skip met drie lanterns in ‘n ry - die een onder die ander.

Ons is in die middelry, dink die offisier en wil net die bevel gee om weer van koers te verander, toe die kaptein op dek verskyn.

“Wat is hier aan die gang?” vra hy, maar voordat die of fisier kan verduidelik, skree die kaptein een bevel op die ander om die Bridewell oor `n ander boeg te gooi en hom so terug te bring na die bakboordry. j

“Wat het van jou denkbeeldige skip geword, Meneer vra hy toe hy uiteindelik na die offisier se verduideliking kan luister.

“Dit was `n skip, Kaptein. Die uitkykers het dit gesien, die stuurman het dit gesien, ek het dit gesien. Dit was `n korvet!”

“Wat spoorloos verdwyn het? Was dit nie dalk die Vlie gende Hollander wat die Kaap van Goeie Hoop verlaat het oë ons hier te…”

“Kyk daar, Kaptein!” val die offisier weer sy kaptein in die rede.

Voor hulle het een van die bakboordskepe skielik geswenk om in die middelste ry plek in te neem.

“Daardie kaptein is 6f mal f…” Die kaptein aarsel.

“OT hy probeer met opset die konvooi in wanorde bring.

Hemel, kyk hoe lyk dit agter ons!”

Terwyl hulle toekyk, gewaar hulle hoe die skepe in die middelry na stuurboord padgee en hoe die skepe van die stuurboordry op hul beurt wegswenk om ‘n moontlike botsing te vermy. En weer, net so skielik, hoe die ligte van die vreemdeling verdwyn.

“Temand is bepaald dronk of mal!” merk die kaptein op.

“Kan dit … kan dit nie ‘n kaper se werk wees nie? As love

“Watter kaper sal van bakboord na stuurboord dwarsdeur ‘n konvooi seil? Dis selfmoord, dis wat dit is - selfmoord!”

Die offisier swyg. Wat help dit om met jou kaptein te stry, en boonop moet jy skree om jou stem bo die gedruis van wind en see hoorbaar te maak. Om hulle sukkel die vragskepe om weer hul vorige posisies te herwin, en dit sal hom beter betaal en sekerlik veiliger ook wees om liewer sy oë oop te hou. Wie weet of daardie mal kaptein nie sy skip oor ‘n ander boeg sal gooi en nog meer wanorde skep nie.

Aan boord van die London Pride, voorste skip in die stuur boordry, word geen onraad gevrees of bespeur nie. Omdat hy die leidende skip in die konvooi is en die ander skepe hul koers volgens syne bepaal, word daar baie noukeuriger op die rigting en die spoed gelet. Soos die laaste greintjie sand deurval, word die glas omgekeer en die log uitgegooi om die spoed van die vaartuig noukeurig te bereken.

Dit is een van die uitkykers op dek wat die offisier van die wag bewus maak van die wanorde agter hulle.

“Dit lyk asof die spul agter ons mal geraak het, Meneer,” sê hy.

Die offisier, wat in die flou lanternlig die aantekeninge in die logboek aangebring het, staan eenkant toe om sy OË kans te gee om aan die donkerte gewoond te raak.

Meteens gewaar hy die donker silhoeët van `n skip sonder ligte wat reg op die London Pride afpyl. Van die grootte en algemene voorkoms van die vaartuig lei hy dadelik af dat dit nie een van die skepe van die konvooi is nie. En as dit nie een van hulle is nie…

“Roep die kaptein!” beveel hy. “Wag op dek, maak klaar om die vyand af te weer!”

“Die vyand, Meneer? Waar is hy?”

Terwyl die wag nog om die offisier maal, kletter die enterhake op die dek, word hulle teruggetrek waar hulle teen bolwerk of wante vashaak en met ‘n gekrys en `n gedreun

stamp die skepe teen mekaar.

Voor die verbaasde oë van die offisier en wag verskyn

die enteraars bo die bolwerk. Met swaard, pistool en knuppel bewapen, storm hulle in groepies doelbewus op die

strategiese punte in die skip af.

Een groep haas hulle na die stuur en binne sekondes

is die stuurwiel in die hande van die vyand; ander groepe hardloop na die voorstewe om daar met houe en uitroepe die res van die bemanning in hul slaapplekke vas te keer; ander, onder leiding van ‘n offisier, storm reguit na die offisierskajuite.

Langs die offisier verskyn die gestalte van ‘n man wat

hom in Engels aanspreek.

“Ons het jou skip gebuit. Sê vir jou manskappe dat ons hulle goed sal behandel mits hulle hul gedra.”

“Lk is nie die kaptein nie,” antwoord die offisier nd hy gesluk het om sy droë keel nat te maak.

“Kom wys my sy kajuit.”

SOOS in ‘n droom gewaar die offisier dat gewapende matrose al die kampanjetrappe bewaak en selfs voor die kajuitdeure stelling ingeneem het.

Uit die kaptein se kajuit styg `n gebrom op en toe hulle binnegaan, is die bevelvoerder in ‘n lang nagjurk en met

‘n wit slaapmus op die kop besig om in gebrekkige Frans van twee matrose die rede vir die nagtelike inval te eis.

“O, daar is jy!” roep hy uit. “Wat is hier aan die gang?”

Dit is Cuyper, soos die offisier later sou agterkom, wat die antwoord verskaf: “Ons het jou skip gebuit, Kaptein.

Tot dusver is daar geen ongevalle nie. Mits u en u offisiere die toestand aanvaar, sl daar ook nie wees nie, want ons wil bloedvergieting vermy.”

Verbaas staar die kaptein die jeugdige vrybuiter voor hom aan.

“Wie is julle?” vra hy. “Seerowers?”

“Franse kapers.”

Die kaptein skep moed. Met ‘n kaper sal die twee Britse oorlogskepe sommer gou klaarspeel.

“Hoeveel manlike passasiers is daar aan boord?” vra Guyper.

Intussen het dokter Fouget, wat Cuyper gevolg het, die kaptein se bos sleutels van die tafel opgetel.

Die kaptein van die London Pride het al sy hand uitgestrek om sy sleutels terug te gryp, toe hy besef dat dit nie meer sy sleutels, sy skip is nie.

Uit `n naburige kajuit skel en raas ‘n man terwyl `n vrou haar stem lank en hoog verhel.

“Hoeveel manlike passasiers?” herhaal Cuyper. “Praat gou!” en hy lig sy swaard.

“Twintig … een-en-twintig!”

“Kom saam met my en wys my die kajuite aan.” “As jy my sal toelaat om my aan te trek…” “Jammer, nie tyd nie. Kom!”

Terwyl die kaptein nog aarsel, voel hy hoe die skerp punt van `n hartsvanger deur sy nagjurk dring en sy vel prik. Hy strompel vorentoe.

In die gang, flou verlig deur ‘n lantem, staan twee Franse matrose voor `n oop deur.

“Die mannetjie wil sy kajuit en sy vrou met die swaard verdedig,” merk een aan Lafras op.

“Verduidelik aan hom wat gebeur het,” beveel Lafras

die kaptein. “Sê vir hom hy moet uitkom. Sy vrou sal veilig wees.”

“Sir John,” roep die kaptein uit, “dit is ek, kaptein Ogilvie! U moet oorgee en uitkom. Die skip is deur ‘n Franse kaper gebuit.”

Versigtig loer ‘n rooi gesig onder `n deurmekaar bos hare om die deur.

“Wat? Wat sê jy?”

“Dit is so, sir John.”

“Trek jou kamerjas en pantoffels aan,” beveel Lafras, “en maak gou. Ons wil nie onnodig bloed vergiet nie, maar ek gaan nie tyd mors nie. Ek gee jou drie minute, niks langer nie!”

Verbasing en woede is duidelik op sir John se gelaat te sien, maar een blik na die gang laat hom besef dat weerstand nutteloos sal wees.

“Ek… ek kom,” sê by: Spoedig is al die manlike passasiers in die eetkamer vergader. Twee goedgewapende matrose staan VOOT die oop deur terwyl buite nog twee gereed staan. Aan dek, ook bewaak, staan kaptein Ogilvie en sy offisiere.

Lafras sê vir Roden: “Ons gee jou `n halfuur. Dokter

Fouget gaan saam met jou. Hy sal vir die navigasie sorg.

Dalk ruik die Engelse lont en sal die Hirondelle eers ‘n paar draaie moet gooi om die slagskepe te ontwyk, maar ons sal julle op die laatste mêre by die rendezvous ontmoet. Kom ons nie nd twee dae aan nie, maak spore Mauritius toe.

Hou imtussen jou oë oop. Tot siens.”

Vir kaptein Ogilvie en sy offisiere sê hy: “Julle sal nou aan boord van my skip moet gaan, Menere. Mêre sal ons sorg dat julle jul eie klere en besittings weer terugkry.”

Met behulp van `n touleer bereik Ogilvie en sy offisiere die dek van die Firondelle. Terwyl hulle nog verlore rondstaan, gaan al die ligte op die London Pride uit, terwyl ligte aan boord van die Firondelle verskyn.

Gelyktydig word nog seile op eersgenoemde skip gehys, enterhake en toue wat die twee skepe aan mekaar gekoppel het verwyder, en binne ‘n paar minute verdwyn die vragskip

voor die konvooi in die duisternis en neem die kaper die leiding op hom.

“Dié offisier sal julle jul kajuit aanwys,” sê Cuyper vir die Engelse offisiere, en met `n laaste verlangende blik in die rigting van sy verlore skip volg Ogilvie vir Fougas oor die dek.

Intussen het die kaptein van die oorlogskip ftedoubtable besluit dat daar iewers `n groot skroef los is. ‘n Seinkanon dreun twee keer oor die see en nd die tweede skoot bars

twee rooi vuurpyle bokant die vlagskip.

“‘n Sein,” merk Rambier teenoor Lafras op. “Wat sal dit

beteken?” “n Teken dat ons ons ook binnekort uit die voete sal

moet maak,” antwoord laasgenoemde. “Die admiraal kan net een bevel gee, en dit is dat ondersoek ingestel moet word.”

In die duisternis is die London Pride skaars sigbaar. Agter hulle het die konvooi weer tot bedaring gekom, maar die kapteins sukkel om weer hul skepe mooi in gelid te bring.

Lafras sê vir Rambier: “Maak klaar om nog seile te hys.

Elke man op sy pos. Ons moet Roden-hulle so lank as moontlik kans gee om uit die gesig te kom. Ek gaan kyk wat die Engelsman se plan is.”

Vanaf die groot ra tuur Lafras die donkerte agter hom in. Die wanorde wat die Hirondelle geskep het, sal verhoed dat die vyand onmiddellik sy vinger op die Oorsprong van die moleste kan lê, maar die Engelse is nie dwase nie, en hulle sal kom kyk of jakkals nie tussen die trop ingeglip et uie.

Eindelik gewaar hy wat die reaksie op die sein is. Die skepe van die konvooi beweeg nog nader aan mekaar en die kleinste van die twee oorlogskepe beweeg vorentoe aan die stuurboordkant van die konvooi.

Lafras glimlag. Kom die kaptein van die oorlogskip koppe tel, of neem hy `n nuwe posisie voor die konvooi in?

Net die tyd sal leer, maar vroeër of later gaan die Engelse besef wat gebeur het, en by die gedagte aan die groot, ryk seevaarder wat hulle sonder ‘n enkele ongeval gebuit het, glimlag Lafras nog breër.

Om met die spoed van die konvooi in te val, is minder as die helfte van die Hirondelle se seile gespan. Nou staan die bemanning reg om nog seile te hys sodra Lafras dit

beveel.

“Wat van die kanonne?” vra Rambier. Van dié kat-enmuis-speletjie hou hy niks, nie as die Hirondelle die muis is jie.

“Sien jy kans vir `n Britse slagskip omdat ons die London Pride so maklik gebuit het?” spot Lafras.

“As ons hom kan beskadig…” “Die maan kom op,” val Lafras hom in die rede. “Elke

minuut wat ons Roden-hulle gee, is hulle veiliger. Ek wil die Engelsman se aandag op ons hou - nie na die London Pride Vaat oorslaan wat so skielik verdwyn het nie.”

Hoewel die strale van die halfmaan nie deur die wolkelaag kan dring nie, het `n spookagtige skemerte die duisternis verdring.

Nie te lank nie of die uitkyker kondig aan dat hy die oorlogskip duidelik kan sien, terwyl die boeguitkykers laat weet dat London Pride uit die gesig verdwyn het.

“Dis goed,” sê Lafras.

n Rukkie later kondig die uitkyker aan dat die oorlogskip nou die derde skip in die stuurboordry inhaal.

Die oë van die hele bemanning word nou op die vyand gerig.

“Dit lyk my of die geskutpoorte van sy boonste laag kanonne oop is,” merk Rambier op.

“Hulle is,” stem Lafras saam.

Bokant die gedruis van wind en see styg gedempte uitroepe van die bemanning van die //irondelle op. Ten minste

tien swaar kanonne sal binnekort op die irondelle gerig word, en wanneer die twee skepe parallel met mekaar vaar, kan tien swaar kanonkoeëls die ligte kaper deurboor om dood en verwoesting te saai.

Maar Lafras swyg en die slagskip kruip nog steeds nader.

Op hom sal offisiere staan met verkykers voor die oë, en teen hierdie tyd sal hulle al van die grootte en algemene voorkoms van die Hirondelleafgelei het dat dit nie die groot oosvaarder London Pride is wat die konvooi oor die oseaan let mie.

Toe die slagskip die afstand tussen die Firondelle en die volgende skip met die helfte verminder het, gee Lafras sy

eerste bevel.

“Hys die grootseil. Maak klaar om van koers te verander,

vyftien grade na stuurboord.” “Die Engelsman hys nog seil,” merk Rambier op.

“Goed, dan hys ons nég.” Een n4 die ander word meer seile gehys.

“Doof al die ligte!” beveel Lafras.

Die slagskip, wat tot dusver blykbaar niksvermoedend voortgeseil het, vuur twee kanonskote kort nd mekaar af en toe styg vier rooi vuurpyle van sy dek op. Terwyl hulle nog bo hom brand, word nog seile gehys en hy verander van koers om weer parallel met die Hirondelle te vaar.

`n Minuut of vyf skyn dit asof die slagskip die ligte kor vet gaan inhaal, maar toe die seile van die Hirondelle styf

span en bol, behou hy weer sy posisie en afstand voor sy groter teenstander.

Vraend kyk Rambier en Fougas mekaar aan. As die Huondelle nog seile hys, sal hy nou-nou vir die Engelsman langneus kan maak.

“Laai die stuurboordkanonne, meneer Rambier,” beveel Lafras. “Maak die geskutpoorte oop en maak klaar om te vuur sodra ek die woord gee.”

“Gaan ons veg?” vra Rambier verbaas.

“As ons moet. Gehoorsaam jou bevel!”

Aan Fougas sê hy: “Meneer Fougas, roep die bootsman en die ander onderoffisiere hiernatoe. Ek wil aan hulle verduidelik wat ek gaan doen.”

Toe hulle om hom geskaar staan, sê hy: “Ons kan die

Engelsman ontwyk, maar hy gaan nie so gou tou opgooi nie. Iewers voor hom, nie te ver nie, weet hy, moet London

Pride wees. Om London Pride te herower, is belangriker as om ons te vernietig. Gevolglik moet ons die Engelsman op

die een of ander manier ‘n kweshou toedien.” “As ons in `n kanongeveg met hom betrokke raak, sal hy

ons…” begin een, maar word deur Lafras die swye opgelê.

“Bly stil! Ek praat. Gehoorsaam bevele, dis wat jol.

moet doen. Luister mooi, en as julle nie verstaan nie, vra.”

Die kaptein van die Engelse oorlogskip George hou die Hirondelle deur sy verkyker dop.

Die vermetelheid! dink hy. Verower London Pride en neem doodluiters sy plek in die konvooi im. Nog net ‘n paar knope vinniger en ek sal hom inhaal en dit sal die einde van nog ‘n kaperskip wees.

Hy laat die verkyker sak en tree agteruit sodat hy die bollende seile bokant sy hoof kan sien. “Nog seile!” beveel hy.

Sy eerste offisier aarsel voordat hy vra: “Die bramseile, Kaptein? Die wind is baie sterk en as hulle…”

“Ek weet, Meneer,” val hy die offisier in die rede. “Maar wat sal kaptein D’Arcy sê as ek verslag moet doen dat die kaper ons ontvlug het omdat ek te bang was om elke moontlike stukkie seil te span? As die bramstenge padgee, dan gee hulle pad, maar dan kan ons nie verwyt word dat ons nie alles in ons vermoë gedoen het om die vyand in te haal nie.”

“Goed, Kaptein,” sê die offisier en gee die nodige bevele.

“Laat ons nou sien,” merk die kaptein op toe die hoogste seile op die skip ook die wind vang.

Ja, ongetwyfeld begin die George die vyand in te haal.

Voetjie vir voetjie begin hy die afstand tussen die twee ver kort. Maar net toe die kaptein meen dat hy sy kanonniers kan aansê om gereed te staan, verskyn daar nog seile op die Hirondelle, en weer rek die afstand tussen die twee skepe.

Voordat hy my ontwyk, dink die kaptein, sal ek my skip dwars in die wind gooi en met die volle laag op hom los

brand.

Hy beveel dat die onderste laag bakboordkanonne ook

gelaai en in gereedheid gebring word. Skaars is hy egter meegedeel dat die geskutpoorte oop en die kanonne in posisie is, of hy gewaar dat die Fiondelle nog seile hys.

“Die klein blikskottel gaan ons ontwyk!” roep hy uit.

“Maak klaar! Ek gaan die skip oor die stuurboordboeg gooi en sodra die vyand mooi onder skoot is, brand ons met die volle laag los.”

Om `n skip met maste wat honderd-en-vyftig voet bokant die see se oppervlak verrys en waaraan ra’s en seile vasgemaak is dwars in die wind te gooi, beteken dat die volle krag van die wind die skip so sal laat oorhel dat hy die gevaar loop om om te slaan, of dat stenge, ra’s en seile net nie die krag van die wind sal kan weerstaan nie en in `n tuimelende massa na benede stort.

Een bevel n4 die ander gaan van die offisiere na die

skiet gegee word terwyl aan die teenoorgestelde kant van die ra of seil toue styfgetrek word.

En toe, tot verbasing van die offisiere en bemanning van die George, is dit die klein korvet wat skielik voor hulle van koers verander en dwars voor die George swenk.

As ons net ‘n paar knope vinniger was, dink die kaptein, sou ons die vabond middeldeur kon kloof. Maar ontwyk sal hy nié!

“Verander koers!” beveel hy. “Kanonnier, brand los sodra jy die vyand onder skoot het!” Maar net nadat hy die bevel gegee het en die stuurman

aan die stuurwiel pluk om George op sy nuwe koers te bring, besef die kaptein dat die vyand hom uitoorlê het. Hy het

die bevel te gou gegee!

Soos die George sy nuwe koers inslaan, hel hy al hoe

meer oor na bakboord, met die gevolg dat sy kanonne nie op die Hirondelle gerig is nie, maar op die see tussen die twee skepe. Die kanonniers, al het hulle die hoek van hul kanonne gelig, het nie verwag dat die George byna op sy bakboordsy sou bly lê nie.

Bo in die takelwerk klap toue, kraak stenge, en om die

George nog verder te verneder, vlam al den die Hirondelle se

kanonne. Tegelyk met die gedreun van die sarsie, klap nog toue en stenge waar die skroot met onsigbare hande aan

seile en takelwerk pluk.

Stadig kom die George orent soos die stuurman op bevel van die kaptein hom weer op sy vorige koers terugbring.

Maar nie teen sy vorige spoed nie! Stukkende stenge, seile en takelwerk hang van die maste af en dit sal ure se werk kos om alles weer in orde te bring.

“Daar gaan die klein duiwel!” merk een van die adelborste op. “Hy was so naby, ek kon hom met ‘n klip raak gegooi het.”

“Hoekom het jy dan nie?” wil sy maat weet. “Jy sou meer skade aangerig het as ons volle laag.”

Maar toe word die twee die swye opgelê en die kaptein luister in stilte na die verslae van die skade wat aangerig is.

Daarna gee hy bevel dat die George hom weer by die konVOOi moet voeg.

Die vent het my uitoorlê, dink hy. Snaaks dat hy amper presies geweet het wat ek gaan maak!

‘n Offisier wat dit waag om te vra of hulle die vyand sal agtervolg, snou hy toe: “Nee, Meneer, ons sal na die konvooi terugkeer en verslag doen. Kaptein D’Arcy sal self besluit wat ons te doen staan. Om daardie korvet te probeer inhaal, is net tydmors. ‘n Mens kon netsowel probeer het om `n swaeltjie met jou kaal hande te vang.”

Die volgende oggend in helder sonskyn kry die Hirondelle die London Pride weer in sig, en daar moet net `n paar myl teen die noordoostelike wind op laveer word om hom te bereik.

“Ons sal hom weer aanklamp,” besluit Lafras onderwyl hulle die oosvaarder nader. “Dit sal makliker wees vir die dames wanneer hulle oorklim.”

“Gaan ons die passasiers aan boord van die Hirondelle bring?” wil Rambier weet. “Die kaptein en offisiere is al kuer.

“Die skeepsbemanning van so ‘n oosvaarder is om en by tweehonderd man,” antwoord Lafras. “Sien jy kans dat Roden hulle kan bewaak en ook die skip veilig na Mauritius bring? En wie sorg vir die passasiers en vrouens, of stel jy voor dat hulle saam met die bemanning opgesluit moet word?”

Rambier antwoord nie. Soos gewoonlik het hy sy mond te gou oopgemaak. Sal hy dan nooit die gewoonte afleer om eers te praat en dan te dink nie? Hy is tog immers ‘n offisier!

Skynbaar onbewus van Rambier se verleentheid, gesels Lafras bedaard voort: “Daardie tweehonderd man is egter nie `n groot gevaar nie. Daar is sekerlik nie een van hulle wat iets van navigasie weet nie. Hoeveel kan lees of skryf?

Maar gee hulle leiers, din is hulle gevaarlik. Daarom hou ons die offisiere hier en verwyder ons die passasiers wat ook op hul gebied leiers is.”

“As ons Roden se bemanning versterk?” vra Rambier na hy Lafras se woorde oorweeg het.

“Ons moet Rossillon nog aan wal sit, en buit ons nog `n skip, sal ons daarvoor ook `n prysbemanning nodig kry.” Rambier antwoord nie. Rossillon is ‘n netelige kwessie

tussen kaptein en bemanning. Hulle kan net nie insien waarom hy vir Rossillon weer aan wal wil sit nie. Hulle hét mos hul deel van die kontrak nagekom!

Van sy kant af kan Lafras nie in woorde beskryf hoe hy omtrent die hele saak voel nie. Vir die kapers bied die oor log die geleentheid om hulle te verryk. Vir Lafras beteken dit ‘n stryd tussen sy land en Engeland, die land wat die Kaap verower het en nie aan die Hollandse koning wou teruggee nie. As Rossillon dus die Engelse oorlogspoging kan benadeel, moet Lafras hom help, maak nie saak hoe aanstootlik hy as persoon is nie. Maar dié oortuiging kan hy nie met sy offisiere of die bemanning deel nie. Hy kan net met dokter Fouget daaroor gesels, dié verstaan tog in elk geval.

Terwyl die skepe mekaar nader, word oor en weer geroep en geskreeu, en toe die twee weer teen mekaar skuur, het die matrose al van die Hirondellese kordaatstuk gehoor, terwyl laasgenoemde op hul beurt vertel is dat alles goed gaan, dat die gevangenes hul goed gedra het toe hulle in groepies op die dek toegelaat is, maar dat die passasiers bra ontevrede is.

“Ek gaan aan boord van die London Pride,” sê Lafras aan Rambier en Fougas. “En ek neem twintig gewapende man saam. Sorg julle dat ons soveel leë kajuite as moontlik beskikbaar het. Julle twee moet by my intrek en Ram Singh moet by die bemanning slaap. Sorg dat die uitkykers nie aan die slaap raak nie. Ons moet nie hier onverhoeds betrap word nie.” Aan dek van die London Pride gekom, vra Lafras: “En hoe gaan dit nou met die passasiers?

“Die mans was bra omgekrap totdat ons hulle vanoggend in groepies van twee en drie toegelaat het om na hul kajuite te gaan en aan te trek,” antwoord Roden. “Maar hoe ons hulle kos gaan gee, weet ek nie. Hulle is so gewoond aan bediendes dat dit my lyk die mans sukkel selfs om hulself aan te trek!”

“In Indië kam sekere vroue nie eens hul eie hare nie, maak nie eers ‘n koppie tee nie,” merk dokter Fouget op.

“Maar, Lafras, ons het darem nie sommerso ‘n groepie passasiers nie, hoor. Daar’s nie minder nie as ‘n lord, drie of vier sirs, ‘n brigadier en twee kolonels. En die res bestaan uit majoors en kapteins - omtrent almal uit die adelstand.”

“Wonderlik,” sê Lafras en sy oë vonkel. “Ek is van plan

om hulle met vroue, bagasie en bediendes aan boord van die Hirondelle te bring.

“Sodra dit klaar is, Roden, kan jy maar voet in die wind slaan Mauritius toe. Gisteraand het ons alles bespreek en jy weet wat jy moet doen. Onthou net, nooit meer as twintig gevangenes gelyktydig aan dek nie. En die wagte gesels nooit met die prisoniers nie. Is dit duidelik?”

“Ja, Kaptein.”

“Goed, dan sal ons eers die lyfbediendes uit die vooTrkasteel laat haal, en intussen kan jy die manlike passasiers aan dek bring.”

Die gewapende matrose wat hom aan boord gevolg het, laat Lafras stelling inneem voor die agterdek wat sowat ses voet hoër as die kuil van die skip is.

Toe die prisoniers aan dek verskyn, bevind hulle hul binne `n vierkant van gewapende matrose en op die agter dek, saam met die twee offisiere wat hulle al leer ken het, gewaar hulle `n jongman, netjies uitgevat in `n blou diie form. Hy beskou hulle, die verteenwoordigers van die Britse regerende klas, soos hul daar staan Of in uniform od in deftige klere, asof hy gewoond is om daagliks met diesulkes te verkeer.

“Menere,” sê hy in Engels, “ek is kaptein Lafras CGuyper van die korvet die Hirondelle,”

“Die #irondelle is `n Engelse korvet,” val `n jong offisier hom in die rede.

“Was, Meneer, wis. Ons - die bemanning en ck - het hom van die Britse vloot verower.”

Hy staar die jong offisier aan asof hy verdere kommenGaar verwag, maar toe die offisiertjie, rooi in die gesig, swyg, vervolg hy: “Ek het u hierheen gebring omdat ek aan u `n voorstel wil maak. Dit is…”

“Ons onderhandel nie met seerowers niel!” roep ‘n offisier. Hy is rooi van haar en bleek van gesig.

Sonder om hom aan die onderbreking te steur, gaan Lafras voort: “My voorstel is dit U moet besluit of u aan boord van dié skip bly en…”

“Julle is seerowers wat in die nag aanval en vroumense die skrik op die lyf jaag! Waarom veg julle nie soos mans man teen man — nie?”

“Bussuine, Darval,” roep Lafras sy twee grootste en sterkste wagte in Frans toe, “vat daardie vent en sluit hom in die tronk op!”

Twee groot matrose pyl op die offisier af en kry hom elk aan ‘n arm beet. Hy wou hom nog teësit, maar word letterlik van sy voete gelig en al spartelend na die bolwerk gedra.

Die Engelse wat Frans kan verstaan, verduidelik vir die ander wat nou aan die gang is, cn ‘n sagte gebrom styg op.

“My voorstel is dit,” gaan Lafras bedaard in Engels voort, en omdat hy opsetlik sagter praat, bly die gevangenes dadelik stil om te kan hoor,

“Indien u here dit verkies, kan ek u nou opsluit en na Mauritius neem waar u in die gevangenis sal bly totdat vir u uitruiling gereël of daar vrede gemaak word.”

“Wat van die vroue?” wil cen weet.

“Ten spyte van wat so-ewe hier gesê is, maak ons nie oorlog teen vroue nie,” antwoord Lafras.

Ja, maar wat sal van hulle word?”

“Hulle sal ook op Mauritius moet bly.”

`n Ouerige man vra geinteresseerd: “En die tweede deel van u voorstel, Kaptein?”

“Lord Greenacre,” fluister dokter Fouget langs Lafras.

8 Lordskap,” antwoord Lafras, “dié wat wil, kan aan boord van die Hirondelle gaan en ek sal u naby een van die Britse hawens in Indië aan wal sit.”

“U mensliewendheid is ongeëwenaard,” merk lord Greenacre met ‘n flou glimlag op. “Ek neem aan dat u sal ek sê — `n losprys van ons verlang?”

Op sy beurt glimlag Lafras. “Ek stel myself, my bemanning en my skip in gevaar, U Lordskap.”

Weer glimlag lord Greenacre.

“Mag ons u voorstelle bespreek?” vra hy.

“Sal `n kwartier lank genoeg wees, U Lordskap?”

“Dit behoort te wees, Kaptein.”

“Die wagte verstaan nie Engels nie, U Lordskap, maar ek sal hulle sê om verder terug te staan.”

“Dankie. U hoflikheid word op prys gestel.”

Terwyl Lafras, dokter Fouget en Roden agteruittree, sê Lafras aan Roden: “Gaan sê vir die wagte om die dames

ook aan dek toe te laat.”

“Die dames?” vra Roden.

“Ja,” antwoord Lafras. “Waarom sal die dames nie ook aan die bespreking deelneem nie? Terloops, hoeveel is daar?”
“Tien,” antwoord dokter Fouget. “Ses is getroud, twee is weduwees en die ander twee is jong dames van sowat sestien of sewentien. Ek is seker dat hul teenwoordigheid die mans sal oortuig dat dit beter sal wees om na Indié terug
Lafras glimlag breed. Hy en dokter Fouget verstaan mekaar.

Roden, wat die bevel in verband met die dames gegee het, keer nou terug.

“As die Engelse jou aanbod aanvaar om na Indié terug te keer,” sê hy vir Lafras, “sal hulle hul geld en juwele in hul bagasie versteek. As ons dan die bagasie deursoek…”

“Die vroue,” val dokter Fouget hom in die rede, “het seker al verlede nag hul kosbaarste besittings onder hul klere versteek. Sien jy kans om hulle te vra om te ontklee?

Nee, laat dit aan Lafras oor. Sy metodes is meer beskaafd, maar nie minder doeltreffend nie.”

Na `n kwartier verbygedraal het, keer die ander twee offisiere na die agterdek terug.

Lord Greenacre kom dadelik aan die woord.

“Mag ons nog `n kwartier lank die saak bespreek?” vra hy. “Dit is nie so maklik om tot ‘n besluit te kom nie.” “Nee,” antwoord Lafras. “Ek sal u nog vyf minute gee, nie langer nie.” `n Engelse oorlogskip kan enige oomblik op die horison verskyn.

“Wat ek wel sal doen, as u besluit om na Indië te gaan, is om u lyfbediendes plus die kok, sy assistente en die kelners wat u op die skip bedien het, toe te laat om saam met u te gaan.”

“En kaptein Faggot??

“Faggot? O, u bedoel die offisier wat ons van seerowery beskuldig het? Sodra hy bietjie bedaar het, sal ek hom op vrye voet stel. Mits hy belowe om hom te gedra.”

Terwyl hy gepraat het, het Lafras sy o€ oor die dames laat gaan. Met uitsondering van die twee tienderjariges is almal bleek en hulle dra die tekens van die hitte en siektes

wat hulle in Indië moes verduur.

`n Jongerige vrou tree na vore. Aan elke hand het sy ‘n kind — twee dogtertjies.

As ons na Mauritius gaan,” vra sy “hoe sal ons behandel word?”

“Die mans sal in die gevangenis aangehou word tensy hulle `n eed aflê om nie te ontsnap of ander te help ontsnap nie. Die dames sal seker by een of ander gesin huisvesting kry.”

“Sal `n neutrale skip ons nie na Engeland kan neem nie?”

`Engeland blokkeer die eiland, gevolglik doen min skepe daar aan.”

“En hoe is die toestande daar?”

“Dis warm. Daar’s koors en ander siektes. Die grootste gebrek is voedsel. Ek kan sê dis `n…” hy soek na die regte Engelse woord en Lord Greenacre help hom daarmee.

“Dankie, U Lordskap. Ja, `n chroniese gebrek, en nou vererger deur die blokkade.”

“Dankie,” sê sy en keer terug na die ander dames.

“Ten laaste, U Lordskap,” sê Lafras, “indien u besluit om na Indië terug te gaan, sal ek die mans ook toelaat om bedags vrylik aan dek te beweeg. Vang net één egter iets aan wat ek as gevaarlik beskou, sluit ek die laaste man in die ruim op en u sal eers weer daglig sien wanneer ons Mauritius bereik. Stel dit asseblief baie duidelik voordat u tot `n besluit kom. Ek kom oor vyf minute terug.” Na vyf minute kondig lord Greenacre aan dat daar besluit is om na Indié terug te keer.

Omtrent die losprys vra hy: “Sal elkeen afsonderlik belas word, of sal dit ‘n gesamentlike bedrag wees wat betaal moet word?”

“‘n Gesamentlike bedrag,” antwoord Lafras en sy oë vonkel, “sal makliker wees. Die Engelse Oos-Indiese Kompanjie is baie trots op die hoë rang van sy passasiers. In die

kaptein se kajuit is daar ‘n baie volledige lys van al die passasiers, hul familiebetrekkinge en dies meer. ‘n Gesamentlike bedrag sal dus beter wees. Dié wat tydelik platsak is, sal altyd teen `n wissel of skuldbewys kan geld leen.”

“En wanneer sal die losprys betaal moet word?” wil Greenacre weet.

“Voordat u aan wal gaan.” “En as dit te groot is2”

“Dan gaan u nie aan wal nie. Volgens die passasierslys is daar twee weduwees onder u getal. Ek wil u verseker dat hulle en die kinders nie in die losprys ingesluit is nie.”

“Ons stel u grootmoedigheid op prys.”

“Is ons ook kinders?”

Die vraag kom van `n donkerkopnooi wat saam met haar

blonde vriendin vir Lafras met bewonderende oë staan en aankyk.

Lafras glimlag breed.

“As u my kan verseker dat geeneen van die jongmans u op dié reis die hof gemaak het nie,” antwoord hy, “sal ek u versekering dat u kinders is, aanvaar.”

Albei lag en die blondine sê: “Is hy nie skatdik nie? Sal u ons ook die hof probeer maak, Kaptein?”

“Afgesien van die losprys, sal die versoeking bestaan,” verseker Lafras haar. Voordat die gelag wat sy antwoord ontlok, bedaar, lei die blondine se ma haar uit verdere versoeking.

“U lyfbediendes, die kelners en ander manskappe sal nou hier wees om u geselskap behulpsaam te wees,” sê Lafras aan lord Greenacre. “Stuur asseblief twee here om die kajuite op die Hirondelle vir die verskillende persone aan te wys, en ek sal die offisier wat u swaar bagasie in die ruim gestoor het laat kom en u koffers na die Hirondelle laat oordra.” “Ek stel u bedagsaamheid op prys,” verseker lord Greenacre hom weereens.

Lafras se oë vonkel.

“Terwyl u beraadslaag het,” sê hy, “het twee van my offisiere alle wapens uit u kajuite verwyder. Ons sal die swaarde teruggee wanneer u ons verlaat. Die vuurwapens sal ons as ‘N aandenkings behou.”

Lord Greenacre buig laag. Vriende en kennisse staar | hom verbaas aan. Dis net vir sy meerderes dat lord Greenacre sê laag buig

Dit sou hulle egter nog meer verbaas het as hulle geweet ] het wat in sy gedagtes omgaan. |

Wolfe was nege-en-twintig toe hy Kanada vir die Britse Ryk verower het; Napoleon was agt-en-twintig toe hy die Oostenrykers uit Italië verdryf het; Pitt was een-en-twintig toe hy eerste minister van Engeland geword het. En was Nelson, die held van Engeland, nie op twintigjarige leeftyd die kaptein van `n oorlogskip nie? Alte duidelik staan ek voor een van dieselfde stoffasie!

Die opperbevelhebber van die Britse vlootmag in die verre ooste, admiraal Lewis, tik ongeduldig met sy vingers op die tafelblad voor hom.

Die verlies van die Firondelle is `n gevoelige slag, maar oorloë word nie sonder ongevalle gevoer nie. Dit het ook al gebeur dat die vyand die Engelse geheime kodes agter kom. Daarvoor word ook voorsiening gemaak en binnekort sal daardie kennis vir die Franse van geen nut meer wees nie.

Wat egter die opperbevelhebber se aandag verg, is die feit dat die Hirondelle op pad Indié toe is om ‘n agent van Napoleon aan wal te sit. Engeland het elke moontlike skip nodig om die blokkade teen Frankryk en sy bondgenote op die vasteland van Europa voort te sit en Lewis het opdrag uit Londen gekry om elke moontlike skip na Engeland terug te stuur.

Aangevuur deur Napoleon se beloftes kan die Mahrattas weer in Indië die wapen opneem en sal die Engelse nogmaals in ‘n lang en moeilike oorlog teen hulle gewikkel raak. `n Oorlog in Indië beteken manskappe en voorrade uit Engeland, halfpad om die wêreld, en ‘n seereis wat onder die gunstigste omstandighede vyf tot ses maande duur. En Engeland het elke skip om Europa nodig!

Hy staar kaptein Mings van die beskadigde Lancaster ingedagte aan. Lewis het by Madras aangedoen om die dokke en ander skeepsgeriewe te ondersoek, en hy was nog met sy inspeksie besig toe die Lancaster in die hawe anker gooi.

“Ons sal die blokkade van Mauritius tydelik moet ophef,” merk Lewis op. “Ek het gehoop om die Franse daar uit te honger, maar nou sal ons liewer die skepe daar vir

konvooiwerk gebruik. Wanneer sal jou skip gereed wees om te seil?”

“Die skade is erger as wat ons vermoed het,” antwoord Mings ongelukkig. “Die hele bodek sal verwyder moet word om by die beskadigde dele te kom.”

Daar word aan die deur van die sekretaris se kantoor geklop, woorde word gewissel en toe kom die sekretaris self die kamer binne met twee briewe in die hand.

“Oor land van Kalikoet, Meneer,” sê hy. “So pas hier aangekom. `n Portugese skip uit Bombaai het die briewe gebring en die goewerneur van Kalikoet het hulle dadelik oor land aangestuur.”

Die admiraal staar die twee briewe nuuskierig maar ook agterdogtig aan. Wat sal dit tog nou weer wees?

“Maak oop,” sê hy, “en laat ons die ergste hoor.”

Die sekretaris se hande breek die rooi wasseëls en sy oë flits van lyn tot lyn.

“Die Triton vernietig - uitgebrand naby Janjira. Die kaptein, offisiere en die grootste gedeelte van die bemanning

ongedeerd.”

“Hoe?” “Kaptein Peters wou die Hirondelle 6f buit Of tot sink

bring. Ongelukkig het sake verkeerd geloop. Hy praat van verraad.”

“En die ander brief?”

Na ‘n ruk antwoord die sekretaris: “Van die goewerneur van Bombaai. Vra dat u u kapteins opdrag gee om hul neuse uit

die politiek te hou. Peters se optrede het byna die nabob van Janjira in opstand gebring teen ons bewind."

"Laat ek self lees."

Die admiraal sukkel om die woorde uit te maak. Hy raak bysiende, maar wil nie 'n bril aanskaf nie. Af en toe vra hy dat die sekretaris hom met `n woord help en dan lees laasgenoemde sommer `n sin of twee voor.

"Die Firondelle" sê die admiraal n4 die sekretaris die briewe weer opgevou en op die tafel neergesit het. "Daardie kapteintjie sal seker nog deur Napoleon vereer word.

Die Flirondelle gebuit, Lancaster beskadig en nou Tiiton vernietig. Wanneer sal hy ophou?"

"Wanneer ons 'n end aan sy streke gemaak het," waag die sekretaris 'n antwoord.

Die admiraal, wat nie verwag het dat sy alleenspraak onderbreek sou word nie, staar sy sekretaris streng aan voordat hy voortgaan.

"Heeltemal reg," sê hy. "Heeltemal reg. Laat roep kaptein Porter, asseblief." Porter, wie se belangrikste taak die reëling van die bewegings van alle Engelse skepe is, lees eers die briewe in stilte deur en merk toe op: "Dié Cuyper is 'n gevaarlike vent.

Jammer dat Peters nie vooraf kon geweet het wat Cuyper alreeds aangevang het nie." "Ons sal die Hirondelle moet vang," merk die admiraal

"Waarmee, Meneer, en waar?

“Hier om die kus van Indië. As Peters niks anders gedoen het nie, het hy verhoed dat Rossillon aan wal gesit word. Die goewerneur van Bombaai beweer dat Peters

homself probeer loslieg, maar is Rossillon nie die agent nie?”

“Ongetwyfeld.” “Dan sal Cuyper vir Rossillon op `n ander plek aan wal moet sit.”

“Waar?” vra Porter, en sy oë dwaal na die kaart van Indië teen die muur.

“Nie noord van Janjira nie, want daar lê Bombaai en anderkant Bombaai die woestyn,” antwoord Lewis. “Suid van Janjira lê die kus van Malabar waar nég hy nég Rossillon hom sal waag. Wat bly oor?”

“Pondichêry?”

“Waar anders?”

Porter swyg. Hoe moet hy weet waar Cuyper vir Rossillon aan wal sal sit? Maar `n mens stry nie met `n admiraal die.

Lewis vra: “Jy stem nie met my saam nie?”

“Die kuslyn van Indië…” begin Porter.

“Is duisende myle lank. Vergeet dit. Wat is Cuyper se opvallendste karaktertrekke?”

“Ek ken bo

“Na aanleiding van daardie briewe?”

“Ek sou sê waaghalsig, dapper, slim en gelukkig.”

“Ek stem volkome saam. So ‘n man sal sê: ‘Ek sal Rossillon aan wal sit waar hy met ope arms ontvang sal word! En Pondichéry is die aangewese plek.”

“Ja,” stem Porter onseker saam. Hy hou nie daarvan om ‘n man se gedagtes oor `n duisend myl te probeer lees nie.

Ja, Meneër “Ons moet een of ander standpunt inneem,” verduidelik die admiraal. “Soos ek Cuyper opsom, sal hy nou vir Rossillon neem na waar daar oorgenoeg Fransgesindes is.

Is ek verkeerd, dan is dit daarnatoe. Watter oorlogskepe is daar beskikbaar?” “Nie een nie, Meneer. Die verlies van die 7riton beteken dat ons `n ander skip vir patrolliewerk na die weskus moet stuur, en die Challenger sit nog op die modder van die Ganges vas en sal daar bly tot die volgende springgety.”

Kaptein Mings, wat ongemaklik na die gesprek gesit en luister het, gewaar dat die admiraal hom ingedagte aanstaar.

“Ander skepe?” vra die admiraal.

“Net die Hollandse vragskip Rotterdam wat ons gebuit het. Sy lading is aan wal gebring en…”

“Ons sal hom moet gebruik.”

“Die Flirondelle sal hom uitmekaarskiet. Sy twaalf kanonne “Kaptein Mings,” val die admiraal vir Porter in die rede, “hoe sal u daarvan hou om die Hirondelle te buit?”

“Ek kan my op die oomblik niks begeerlikers voorstel Hie Mereer

“Goed. Veronderstel u kies tweehonderd van u veglustigste matrose. Die ftotterdam-— ons sal hom moet herdoop word deur hulle beman, en ‘n onskuldige vragskip seil net uit die gesig van die kus heen en weer voor Pondichêry.

Daag die Hirondelle of enige ander kaper op, sal u bemanning te bang wees om met u kanonne weerstand te bied.

Wanneer u skip egter aangeklamp word…”

“Sal die uur van vergelding aanbreek,” sluit Mings af.

“Net so. Vergelding? Ja, die Rotterdam se nuwe naam is

Revenge. Kaptein Porter, hoe gouer die /tevenge op sy pos is,

hoe blyer sal ek en kaptein Mings wees.” “As die Hirondelle ons aanklamp, Meneer,” verseker

Mings die admiraal, “sal dit nie lank duur voor die Britse

vlag weer van sy steng wapper nie.” “Ek sal verkies om weer die Hirondelle in ons besit te hê,

Kaptein, maar as hy met man én muis — Franse mans en muise — vergaan, sal ek nie een enkele traan stort me.

“Ek sal my bes doen, Meneer, maar…

“Kan dit nie wees dat die Hirondelleal gekom en gegaan het nie?”

‘Ek glo nie. Peters het dieselfde dag ‘n spesiale boodskapper na Bombaai gestuur, Bombaai het onmiddellik alle hawes in kennis gestel — Portugese inkluis. Van Kalikoet na Madras is dit sowat driehonderd myl oor land. Oor see — en die

Firondelle sal teen die noordoostelike moeson moet op laveer - is dit op die kortste vier keer so ver.”

Hy kyk weer na die brief uit Kalikoet. “Dit is maar vyf dae gelede geskryf,” voeg hy by. “Hiervandaan gaan ek na Pondichéry. Jy kan maar daar aan my verslag doen.”

Verlig staan Mings op. Daar bestaan dus ‘n kans, `n skrale, floue kans, maar nogtans ‘n kans dat hy hom op die jeugdige kaptein van die Hirondelle sal kan wreek!

Nadat Mings die vertrek verlaat het, vra Porter: “Meen u regtig, Admiraal, dat die #/irondelle hier langs die kus van Koromandel sal opdaag?”

“Nie eindik nie, maar dalk kom hy tog. Intussen sal tweehonderd van Mings se lewendigste manskappe nie aan wal wees om allerhande moleste aan te vang en allerhande siektes op te doen nie.”

Die passasiers van die London Pride raak n4 `n dag of twee aan hul gevangenskap gewoond en laat welgeval hulle die beperkte ruimte van kleiner kajuite en dekoppervlakte.

Die offisiere bly egter in 'n kajuit opgesluit en word net toegelaat om twee keer per dag 'n kort tydjie aan dek te wandel.

Hoewel die passasiers hulle by die onvermydelike aangepas het, is kaptein Faggot die uitsondering. Omdat hy, na sy mening, in die skande gesteek is toe hy summier opgesluit is, probeer hy op kinderagtige wyse om sy teenwoordigheid te laat geld. Hy is onbeskof teenoor die bemanning en offisiere van die Hirondelle en stel hul geduld meer as een keer op die proef.

Lafras laat gaan hom sy gang totdat Faggot op 'n dag opsetlik `n blik verf omskop. Toe laat roep Lafras hom en sê in die teenwoordigheid van lord Greenacre en een van die ander manlike passasiers dat as sy houding nie verander nie, hy hom in die skeepstronk sal laat opsluit.

Faggot wil nog teëpraat, maar word deur Lafras in die rede geval.

"Ek het baie geduld, kaptein Faggot," sê hy. "Jy is nie my gas nie, nog minder my passasier. Jy is 'n gevangene, en tensy jou gedrag verbeter, sluit ek jou op. Dis finaal! Dié twee here is my getuies." Lafras het die Engelse ontwapen voordat hulle aan boord gekom het en die mans die versekering gegee dat ek gaan. Na sy waarskuwing aan Faggot gee hy egter opdrag dat alle wapens en die wapenkamer nog strenger bewaak word.

Die ander moeilike kalant is Rossillon. Eers is hy ontevrede omdat Lafras besluit het om die Engelse 'n losprys aan te

bied.

“Waarom nie vat wat hulle het nie?” wil hy weet, al gaan die aangeleentheid hom nie aan nie.

“Omdat ek nie teen vroue oorlog voer nie.”

“Die mans se besittings dan?”

“Omdat party bra min besit. Maar hulle kan van die ander leen en so kry ons ook van die vroue se kosbaarhede m die hande. Faggot se losprys kom op `n duisend pond te staan. Hy het skaars vyftig in sy besit, maar sy familie in Engeland is ryk en nou leen die ander passasiers hom geld in die vorm van juwele. Hy is tevrede, hulle is tevrede en ons is tevrede.”

“As gevolg van jou vriendelikheid met die vyand moet ek my versteek en wanneer ek aan dek gaan, moet ek my soos een van die bemanning vermom. Ek, Napoleon se agent, word verneder en die vyand verhoog.”

“As dit jou kwel, gaan gesels maar met die Engelse, en as een van hulle jou later in Indié op ‘n ongeleë tydstip herken, moet jy my nie blameer nie.”

“As jy nie met die Engelse wou boetie-boetie speel nie, sou dié posisie nie ontstaan het nie,” laat Rossillon val.

“En as jy nie aan boord van die Firondelle was nie, sou dié posisie nie ontstaan het nie,” antwoord Lafras. “Hou dit in gedagte, asseblief.” “Wat bedoel jy? Dreig jy my?” “Glad nie. Maar dink net hoeveel makliker my taak sal wees as jy, meneer Rossillon, per ongeluk oorboord val!” Die bedekte dreigement lê Rossillon tydelik die swye op, geskors, en daarna is hy versigtiger met sy aanmerkings oor Lafras en sy optrede.

Intussen laveer die Hirondelle teen die noordoosmoeson op totdat hy die breedtegraad van Madras bereik. Toe in die vroeë oggend met die son van agter, nader die korvet met net die boegspriet-en grootseile gespan versigtig die hawestad. Bo uit die mastop bespied Lafras noukeurig die hawe. Groot vragskepe is daar nie — dié sou Europa toe vertrek het - en die kleiner skepe in die hawe word vir kushandel gebruik.

In die hawe gewaar hy egter `n groot skip. Hy is sonder ra's en stenge en word 6f herstel 6f sy romp word skoongemaak. `n Oosvaarder van die Engelse kompanjie sou nie nog in die hawe lê nie, gevolglik kom Lafras tot die slotsom dat dit `n oorlogskip moet wees. Hy het nog geen skip gewaar wat geskik is vir kuspatrolliewerk nie, maar dit beteken geensins dat daar nie tog van hulle in die omtrek is nie.

Toe die passasiers aan dek verskyn, moet hulle tot hulle verbasing sien dat die Britse vlag bo die skip wapper en dat Lafras en sy offisiere soos Engelse offisiere aangetrek is.

Dit is die twee jong dames, Amantha Drayton en Jennifer Chumley, wat Lafras voorkeer toe hy verby die passasiers stap op 'n roetine-inspeksie van die skip.

"Het die Engelse jou skip gedurende die nag gebuit, Kaptein?" vra Amantha, die brunet.

"Waar kry jy daardie pragtige uniform, Kaptein?" vra Jennifer, die blondine. "By die eerste aanblik toe bons my hart en toe, tot my teleurstelling, moes ek sien dat die fraai uniform die gehate vyand bedek." Lafras lag lekker. "As jy my net nie as die verpersoonliking van die vyand wou sien nie, juffrou Chumley, sou my hart ook bons!

"En, juffrou Drayton, tot my spyt het jy niks om jou oor te verheug nie. Die Hirondelle is nog Franse besit."

‘En die vlag dan?” vra sy.

“Enige oomblik kan `n Engelse skip oor die horison verskyn. Dit is veiliger vir ons as hy ons nie dadelik as die vyand herken nie.”

“Veiliger? Is dit nie ietwat verraderlik nie, Kaptein?”

Lafras se blik dwaal tot waar die twee dogtertjies met hul poppe langs hul weduwee-moeder speel.

“Ek sal nie kanonkoeëls verwelkom terwyl u en die ander passasiers aan boord is nie,” antwoord hy. “En wat

die vlag betref, dit is `n ou set wat deur alle nasies gebruik word. Dit is alleenlik verraad en met die dood strafbaar as ek byvoorbeeld op ‘n Engelse skip sou vuur sonder om eers die Franse vlag te hys.”

“Dan verwag jy om Engelse skepe te ontmoet?” vra Amantha.

Lafras haal sy skouers op. “Wie weet?”

“En as jy een ontmoet, gaan jy hom aanval en buit?”

Lafras lag weer. “Nie as dit ‘n groot oorlogskip is nie.”

“Wat sal jy dan maak?”

“Weghardloop, natuurlik.”

“Lafaard!”

“As die gevaar te groot is, hardloop ek altyd weg,” verseker hy hulle, “net soos ek nou van twee sjarmante dames gaan weghardloop. Die Engelse het ‘n baie waar spreekwoord: Hy wat veg en vlug, lewe om weer te veg.”

Terwyl Lafras nog met die dames gesels, roep een van die uitkykers: “Kaptein, ek dink ek sien ‘n seil!”

“Waar?”

“Aan stuurboord, voor.”

“Ek kom.”

Binne enkele minute is Lafras, sy mooi uniform ten spyt, hoog in die takelwerk.

Hy hou die skip dop totdat hy die romp kan gewaar: Toe keer hy na die dek terug om eenkant met dokter Fouget te beraadslaag.

n Vragskip,” sê hy. “Daar kan nie veel in sy ruim wees nie. Net genoeg seil gespan om hom stuurgang te gee. Ons beweeg skaars en tog haal ons hom in.” Die afstand tussen Madras en Pondichéry is minder as honderd myl, en omdat Lafras Pondichéry ook in die vroe€é oggend wil bespied, het hy opsetlik die minimum seile gespan.

‘n Gewapende vragskip?” vra dokter F ouget. “Ingespan om patrolliewerk te doen?”

“Moontlik.”

‘Hy kan `n aansienlike aantal manskappe dra uit die oorlogskip wat in die dokke lê,” voeg die dokter by.

“Ook moontlik.”

“En tog is jy onrustig?”

“Waarom seil daardie skip so stadig? Moet die bemanning al die kos opeet voor hulle hul bestemming bereik?

En watter hawes is daar, behalwe Pondichéry, aan die kus suid van Madras?”

“Het hy ons gewaar?”

“Niks laat blyk nie. Maar op dié koers sal ons hom op ‘n afstand van vyf myl verbysteek.”

“Wat gaan jy maak?”

“Hom skrikmaak en dan goed dophou hoe hy daarop

redoee

Uit Madras vaar kaptein Mings se fievenge binne ‘n dag verby Pondichéry en sukkel dan drie dae lank teen die wind

op om weer stadig windaf te kan vaar.

Hy het al begin wonder of die hele besigheid nie net `n

verspilling van geld en tyd is nie, toe die stem van die uitkyker hom op `n sonnige oggend uit sy verveling wakker roep.

“‘n Sek

“Naar “Na bakboord, agter.”

“Koers?”

“Parallel met ons s’n, dink ek. Ek het hom so pas gewaar.”

Die offisiere staan stil, hul oë op Mings gerig.

“Ons is ‘n ou vragskip,” antwoord Mings die onuitgesproke vraag. “Ons uitkykers sld4p gewoonlik op diens.

Ons seil voorlopig doodluiters voort.”

Sonder dat hul geroep is, vergader die bemanning aan dek. Sê nou dis die verbrande Fransman wat hul boegspriet weggeskiet het?

Die spanning raak te groot en Mings roep: “Uitkyker, wat maak die vent?”

“Haal ons stadig in, Kaptein.”

“Koers verander?”

“Nog nie, Kaptein.”

Na ‘n paar minute roep die uitkyker weer: “Die Britse vlag, Kaptein. Die Britse vlootvlag!”

‘n Sagte gebrom styg van die bemanning op en elke oog word gevestig op die twee seile wat soos veraf wit wolkies

bokant die horison beweeg.

Dek!”

“Hy verander van koers. Stuur reg op ons af. Hy hys nog

seile.” “Nou raak ons paniekbevange,” glimlag Mings. “Hys alle seile!” Baie gou neem die Ftevenge se vaart toe, maar tog word hy vinnig ingehaal deur sy agtervolger.

“As dit nie ‘n korvet en nie die Hirondelleis nie,” verseker Mings sy offisiere nadat hy die naderende skip deur sy verkyker beskou het, “dwaal die Hirondellese tweelingbroer op

die Indiese Oseaan rond.” Almal staar die naderende skip gespanne aan. Die uur

van vergelding het aangebreek.

Mings spreek sy offisiere toe. “Dis tyd dat ons gereedmaak. Elkeen weet wat van hom verlang word. Elkeen op sy pos en wag op my teken. Onthou dit: Wag op my teken!”

Voor by die Hirondelle se boeg bars `n rookkolom uit en kort daarna plas `n kanonkoeël honderd tree regs van die

Revenge in die see, terwyl die knal van die skoot oor die see rammel.

Die waarskuwingskoot is gevuur.

“Stryk die seile!” beveel Mings.

“Hy hys seinvlae, Kaptein,” merk ‘n seiner ‘n rukkie later op toe die Revenge sonder gang op die see dobber.

“Ek sien. Wat sê hy?”

“Ons naam, hawe van herkoms en bestemming.”

“Antwoord: Revenge; Kalkutta; Pondichéry.”

Terwyl hy sy seile rif, vaar die Hirondelle stadig op ‘n af stand van sowat vyfhonderd tree verby die Revenge.

“Die vis byt nie aan die aas nie,” merk Mings teleurgesteld op. “En dit is die /lirondelle - uniforms ten spyt! Wat is sy plan?”

Die plan word spoedig duidelik. Met net ‘n enkele boegsprietseil gespan, swaai die Hirondelle in die wind om sodat hy boeg in die wind lê, sy twee boegkanonne op die Revenge gerig.

Agterdogtig of versigtig? dink Mings. Gaan sy bemanning ons uit bote aanval?

“‘n Sein, Kaptein.” “Wat sê hy?” “Kaptein en skeepspapiere moet aan boord Sy Majesteit se skip die Hirondelle kom.” “T aat ‘n boot te water,” beveel Mings, sy oë nog op die Hirondelle. Skielik vra hy verbaas: “Sien julle ook wat ek sien?”

“Vroue en kinders!”

Wat is nou aan die broei? dink Mings terwyl hy ‘n ouerige baadjie aantrek, ‘n driekantige hoed op sy kop plak en ‘n tassie met skeepspapiere wat in Madras vervals is in sy hand neem.

Terwyl die boot die Hirondelle nader, kan Mings die kaperskip goed deurkyk. As die bevelvoerder die einste Guyper is waarvan Carruthers vertel het, het hy sy lesse aan boord die Engelse fregat baie goed geleer. Die Hirondelle word net so goed soos `n Engelse oorlogskip versorg.

Onder toesig van onderoffisiere is groepies matrose besig met verfwerk, om ou toue te vervang of hulle met ander opknappingstake besig te hou.

Geen bemanningslid waag dit om nuuskierig rond te kyk nie, behalwe die offisier en bemannings van die twee lang kanonne wat op die Revenge gerig bly.

Die groepie mans en vroue wat teen die bolwerk saamgedrom het om die Revenge te bekyk, het toe die Hirondelle tot stilstand kom die dek verlaat. Toe Mings die touleer bestyg en op die dek van die Hirondelle tree, is daar van die passasiers — of kan hulle gevangenes wees? - geen spoor nie.

‘n Onderoffisier buig en beduie in die rigting van die kwartdek waar `n groepie offisiere staan.

Dit is baie stil op die skip. Oral is werk tydelik Ee terwyl die matrose die vreemde kaptein aangaap. Toe klap `n stuk tou oor ‘n kaal skouerblad en die werk gaan voort.

‘n Jongman, netjies uitgevat —- gepluimde hoed op die kop, swaard aan die sy - tree na vore en sê: “Ek is kaptein Rawstone van Sy Majesteit se korvet die Firondelle.”

‘n Mooi vent, dink Mings terwyl hy in twee gloeiende donkerbruin oë vaskyk.

“Ek is kaptein Wilson van die vragskip Revenge,” antwoord hy.

“Jou skeepspapiere?” vra Cuyper, alias Rawstone.

Mings sukkel om die leersakkie oop te maak en die dokument daarin uit te haal. Niemand bied aan om hom te help nie. Hy wil hom vererg, maar beteuel sy humeur toeë hy onthou dat hy ook kapteins van vragskepe wat verplig is !

om aan boord sy skip te verskyn op dié manier behandel.

‘n Geweldige kloof skei die offisiere van die vlootmag van dié van die gewone handel. “Waaruit bestaan jou vrag?” vra Cuyper. “Buskruit, Kaptein.” Mings gee die skeepspapiere aan EER wat dit op sy beurt aan `n ouerige offisier oorhanig.

“Hoogs plofbaar,” merk Cuyper op. “Is jou bemanning voltallig?” !

Aangesien meer as die helfte onder dek wegkruip, antwoord Mings. “Nie heeltemal nie.”

“Nie?” vra Guyper. “Dis nogal gelukkig. Het jy op jou skip plek vir omtrent dertig passasiers?”

Hy wil sy gevangenes aan my afsmeer om nog skepe te buit, dink Mings. Hy kan gaan doppies blaas!

“Met buskruit aan boord durf ek nie,” sê hy hardop.

“Daarby is ek glad nie ingerig vir passasiers nie.”

“Soos jy sien,” antwoord Cuyper, “patrolleer ons dié deel van die kus. Ons het gehoor dat die Franse ‘n agent hier aan wal wil sit.”

Mings se oë rek wyd. Die vermetelheid van die vent!

Ewe bedaard gesels die valse Rawstone voort: “Dit het d ons geluk om `n Franse kaper te verower. Hy, op sy beurt, het die oosvaarder London Pride uit `n konvooi gebuit.

‘ Aan boord was etlike hooggeplaastes, onder andere lord

Greenacre.”

Met moeite bedwing Mings hom. London Pride! Greenacre!

Die stem gaan voort: “Ek wil graag die arme passasiers aan wal sit, maar dan beteken dit dat die teenwoordigheid van die Hirondelle aan die kus bekend raak. Dit wil ons verhoed, want die hawestede wemel van spioene. Aangesien jy ons egter nie kan help nie, sal ek moet wag vir ‘n latere geleentheid.”

Dink, beveel Mings homself in die stilligheid, dink! Jy kan dit nie bekostig om kontak met die Hirondelle te verloor nie. ‘n Ander geleentheid sal hom nie voordoen nie!

Skielik kry hy `n ingewing.

“Ek keer terug na Madras nadat ek my buskruit afgelaai het,” sê hy. “Indien u hierlangs patrolleer, kan ek … kan

ons skepe mekaar ontmoet en kan die passasiers na my skip oorkom.”

Die bruin oë kyk vas in syne.

“Hoe lank sal dit neem om jou vrag aan wal te sit?”

“Nie lank nie, seker nie meer as `n dag nie. U weet self hoe senuweeagtig almal is wanneer ‘n skip met buskruit in die hawe lê. Almal wil van die goed ontslae raak.”

Cuyper knik ingedagte, toe sê hy: “Dis vir my duidelik dat jy ons nie vandag sal kan help nie. Die passasiers bly dus maar aan boord die Flirondelle tot tyd en wyl ons na Madras terugkeer.”

“Maar…” Mings is vies vir homself omdat hy stamel van gretigheid, “maar ek is seker dat ek die passasiers aan boord sal kan neem wanneer die buskruit afgelaai is.”

“Waar sal ons jou ontmoet?” Waar? dink hy. Waar? Naby Madras, natuurlik. Al moet

ek my skip Lancaster met tou en gom aanmekaarsit, hy sal

daar wees.

Hardop sê hy: “Hoe nader aan Madras hoe beter as ons

die gerief van die passasiers in aanmerking neem.” “Dis waar. En waar sal die ontmoeting plaasvind?” “Waarom nie hier nie? Ons is nou oorkant die dorpie Mahabalipur, ook bekend as Sewe Pagodes.”

“n Goeie voorstel. En wanneer?” Weer dink Mings hard. Admiraal Lewis is besig met inspeksie by Pondichéry. Van daar kan ‘n vinnige boodskapper te perd Madras binne vier-en-twintig uur bereik. Maar hoe langer Mings uitstel kry, hoe beter kans om Lancaster in orde te bring.

“Oor vyf dae?” stel hy voor.

Cuyper oorweeg die voorstel.

“Goed,” sê hy. “Oor vyf dae teen sononder naby die Sewe Pagodes, maar as jy nie hier is nie, wag ek nie. Ek sal dan ander reëlings tref.”

Die ouer offisier praat terwyl hy die skeepspapiere opvou. “Alles in orde, Kaptein.”

“Dankie. Gee dit aan kaptein Wilson.”

Terwyl hy die dokumente in sy tassie terugsit, sê Mings:

Ek het vars vrugte aan boord. Mag ek daarvan vir die passasiers stuur”

“Dankie, kaptein Wilson. Ek is seker die passasiers sal dit hoog op prys stel.”

“In dié geval sal ek na my skip terugkeer.”

“Jammer dat ons jou moes ophou, maar jy besef seker dat ons ons plig moet nakom.”

“Alte seker, Kaptein. Tot siens dan.”

“Tot siens. Oor vyf dae by die Sewe Pagodes.”

Mings buig en stap weg. Hy kan huppel, hy kan sing!

Oor vyf dae…

Twee jong nooiens, ‘n brunet en ‘n blondine, verskyn

skielik van agter ‘n mas.

“Kaptein,” pleit hulle, “u moet ons help, asseblief. Ons

wil nie langer op dié skip bly nie. Ons is gevangenes. Doen asseblief u bes om ons te bevry!”

Agter hulle praat die offisier wat die skeepspapiere deurgekyk het.

“Juffrou Drayton! Juifrou Chumley! Julle het my belowe! Julle het my belowe! Kaptein Wilson, dié kant toe, asseblief. Dames, gaan asseblief terug na jul kajuit. As julle nie wil gaan nie, sal…” Maar nou is Cuyper by. Met ‘n glimlag neem hy Mings aan die arm.

“Hierdie kant toe,” sê hy. “Kan jy nou sien waarom ek van die passasiers ontslae wil raak? Eers was hulle dankbaar dat ek hulle bevry het, nou is hulle kamstig gevangenes!

Hier is die touleer. Ek sal jou tassie aangee. Tot siens, kaptein Wilson, tot siens!”

En terwyl Mings met die touleer tot in die boot afklim, hoor hy hoe Cuyper beveel: “Laat die klein skeepsboot te water. Ek wil sien waar die koeël ons getref het.”

Asof daardie bemanning van jou `n bevel in Engels kan verstaan, dink Mings.

Terwyl hy na sy skip teruggeroei word, oorweeg Mings die moontlikheid om vinnig seil te hys en op die Hirondelle al te sak, hom aan te klamp en te oorrompel, maar die gedagte aan die twee lang kanonne wat op sy skip gerig is en die wete dat die Hirondelle twee keer vinniger as die Revenge is, laat hom van die plan afsien. Buitendien, as van die passasiers in die geveg gewond of gedood word, sal hy die skuld moet dra. En daar is vroue en kinders!

Nogtans oorweeg hy weer die plan terwyl hy beveel dat `n mandjie vrugte na die /irondelle gestuur word. Toe merk hy dat die #firondelle se geskutpoorte oopgaan en die kanonbekke daardeur loer.

Die passasiers word ook weer op dek toegelaat, maar nie naby die kuil waar ‘n bemanningslid `n tou neerlaat waar- | aan die mandjie vrugte opgehys word nie. Intussen word Cuyper al om die Hirondelle geroei. Daar is geen rede vir Mings om langer te vertoef nie, en na sy skeepsboot aan boord gehys is, gee hy die bevel om weer onder seil te gaan.

Intussen maak die Hirondellehom ooswaarts uit die voete sonder om sy skeepsboot aan boord te hys. so Hy sal daardie boot gebruik om Napoleon se agentaan ‘ wal te sit, dink Mings en beveel dat elke moontlike seil gehys word. Hoe gouer hulle Pondichéry bereik en hy sy nuus aan admiraal Lewis kan oordra, hoe beter.

“En toe,” vra Lafras terwyl hy en sy offisiere Revenge agterna staan en staar, “wat dink julle van kaptein Mings? Het hy geweet dat ek nie Rawstone is en die Hirondelle nie ‘n Engelse skip nie?”

“Hy was nie dronk nie,” sê Rambier, “gevolglik moet hy baie onnosel wees as hy nie opgemerk het dat daar nooit deur enige ander mens, behalwe deur jou en dokter Fouget, `n bevel in Engels uitgeroep is nie.”

“Dan weet hy dat ons `n Franse skip is?” “Ongetwyfeld.”

“Uitstekend! Hy sal so in sy skik wees met sy eie slimmigheid dat hy nie sal droom dat ons weet wie kaptein Wilson regtig is nie.”

“Wat deurslaggewend was,” merk dokter Fouget op, “was die optrede van die twee jong dames. Dit, Lafras, was die geniale tikkie. Al twyfel hy ook, sal die twee dametjies se gesiggies en pleitende stemme die agterdog wat by hom kan ontstaan, verdryf. Hoe op aarde het jy dit reggekry?”

“Gesê dat hulle aan dek mag bly mits hulle nie na vore kom terwyl ek met die kaptein praat nie. Gesê ek gaan hom vra om hulle aan die wal te bring. As hy weier, sal ek hulle die teken gee en kan hulle hom ook vra.”

“Maar sê nou hy het ingewillig?” vra Fougas.

“Dan is hy nie Mings nie. Dan het ek die passasiers laat gaan. Maar hy is Mings. Ek het hom op die Lancaster gesien

en ek vergeet nie maklik ‘n gesig nie.” “En waarom het jy die boot te water gelaat en nie weer

laat ophys nie?” vra Rambier.

“Toe Mings aanbied om vir ons vrugte te stuur, het die gedagte by my opgekom of ons nie iets kon terugstuur nie.

Sommer uit die bloute kom die gedagte: Stuur Faggot aan Mings!”

Hulle lag en Lafras vervolg: “En toe wonder ek: waarom nie?! Hy is nou eenmaal `n laspos - laat hulle met hom sukkel.”

Fouget kyk na Rambier en Fougas. Hulle staar Lafras met bewondering aan. Hy ken daardie uitdrukking op Lafras se gesig. Nou gaan die orakel praat en Rambier en Fougas gaan wonder hoe een kop soveel planne kan voort bring.

“Ek het gewonder,” gaan Lafras beskeie voort, “of ons

Faggot nie kan gebruik om Rossillon aan wal te bring nie.” “Hoe?” vra die twee met vonkelende oë.

“Veronderstel Faggot ontsnap.”

“Hoe?”

“Die bootjie.”

“Natuurlik, maai…”

“Hy is nie ‘n matroos nie. Ram Singh sal egter die boot m die wind land toe kan stuur as die ligte van Pondichêry sigbaar is.”

“Maar as hy ontsnap sal hy vertel wie ons os. is en dan sal ons nie in Mings se lokval trap nie.”

“Reg, maar as hy ontsnap na Mings uit Pondichêry vertrek het, is sy nuus te laat. Ram Singh kan maklik met sy vriende in aanraking kom en daarna met ons.”

“Met ons? Hoe en waar?”

“Wanneer ons die passasiers aan wal sit, natuurlik.”

Veelseggend blik sy toehoorders mekaar aan.

`n Rukkie later kom lord Greenacre na Lafras.

“Ek het gehoop,” sê hy, “dat ons al in daardie vragskip

op pad na Pondichéry sou wees?” “Ongelukkig was dit nie ‘n vragskip nie, U Lordskap.”

“Wat dan?” “Tn werklikheid `n oorlogskip onder bevel van kaptem

Mings. Kaptein Mings se skip, die Lancaster, ‘n limieskip van sestig kanonne, word in die Madras-dokke herstel.” “Hoe weet jy dit, as ek mag vra?”

Lafras glimlag vir die ouer man.

“U mag vra. Ek weet dit nou sonder twyfel. Eers was ek agterdogtig, toe het ek gevolgtrekkings gemaak en uiteindelik het kaptein Mings in lewende lywe voor my op die dek gestaan.

“Die FHirondelle was ook doenig aan die weskus voordat ons die London Pride gebuit het. Ek het aangeneem dat ons teenwoordigheid baie goed aan die hele Indiese vloot bekend sou wees en dat as die Hirondelle sy verskyning hier maak, die vyand vir hom oorgehaal sou wees.

“Vanoggend het ek `n groot skip in die Madras-hawe gewaar wat herstel word. Oosvaarders word nie dié tyd van die jaar herstel nie, gevolglik moet dit ‘n oorlogskip wees.

Later vanoggend gewaar ons ‘n skip met ‘n gunstige wind

hom dop. Wanneer hy die Hirondelle gewaar, is dit net een, twee, drie en elke seil is gespan. Net in die Britse vloot het ek sulke spoed gesien en met `n voltallige bemanning.

“Ek hou hom lank dop. Wanneer ons binne sig kom, is daar bra min bemanningslede aan dek. Wat het van die ander geword? Gaan slaap met ‘n oorlogskip op hul hakke?

Hoe weet hulle of ek nie ‘n Fransman is met die Engelse vlag aan die steng nie?”

“Reg sover, maar hoe weet jy dit was kaptein Mings?27

“Ek het hom gesien.”

Ongelowig betrag die ou lord die jong kaptein.

“Ek sien baie beter as enige ander man wat ek ooit teëgekom het,” verduidelik Lafras.

“En tog het jy kaptein Mings aan boord laat kom?”

“Waarom nie? As hy die passasiers aan boord wou geneem het, sou ek - en u - baie dankbaar gewees het.”

“Maar as hy agtergekom het dat dit ‘n Franse skip is, wat danP”

“O, maar hy weet dit, U Lordskap. Ek het die Firondelle van die Engelse vlootmag gebuit, en dit was die Fiondelle wat die Lancaster se boegspriet weggeskiet het.”

“En jy laat hom net so gaan? Jy kon sy skip gekelder het!”

“Waarom sou ek? Hy het belowe om sy buskruit af te laai en u én u medepassasiers op te laai!”

“Jy skeer die gek.”

“Glad nie, U Lordskap.”

“Hy gaan jou in `n hinderlaag lok.”

“Hy sal sekerlik probeer.”

“Dit ontstel jou nie?”

“Glad nie. Ek het een groot voorsprong op kaptein Mings.”

“En dit is?”

“Hy weet nie dat ek weet dat hy kaptein Mings is nie.”

“Hoe kan jy so seker wees?”

`Hy sal mos nooit glo dat ek my vyande sou laat loop en kans gee om `n hinderlaag vir my op te stel nie. Hy dink dat

ek sy skip sou gekelder het as ek geweet het dat hy Mings is,” verduidelik Lafras met `n glimlag.

Lord Greenacre glimlag ook en buig.

Admiraal Lewis staar kaptein Mings ‘n hele rukkie ingedagte aan voordat hy antwoord.

“Ek kan nie sien dat jy iets anders kon gedoen het nie.

Jy moes die rol van die onskuldige speel en Cuyper het jou

nooit kans gegee om met die Revengenaby hom te kom nie.

Ek wonder net wat hy in die skild voer.”

“Hoe bedoel u?”

“Het hy hierheen gekom om die passasiers of Napoleon se agent af te laaiP”

“Napoleon se agent, natuurlik.”

“Gevolglik is die agent nog aan boord die Firondelle, anders kon hy die passasiers by die een of ander stranddorpie afgelaai het.”

“U bedoel hy gaan die agent aflaai na hy die passasiers aan wal gesit het?”

“Klink logies genoeg, of hoe dink jy?”

“Ja, Meneer. Dit maak sy hele gedrag en optrede duideMike

“Dan, as ons die Hirondelle kan buit net na die passasiers afgelaai is, sal ons die agent ook in die hande kry?”

“Daarmee stem ek volkome saam, Meneer.”

“Daardie passasiers is vername mense. Lord Greenacre is, afgesien van sy hoë stand, `n intieme vriend van die eer ste minister.” . Admiraal Lewis los ‘n paar egte seemansknope.

“Waar om,” wil hy weet, “moes die Hirondelle vir die London Pride uitkies om te buit? Mings, ek sê vir jou dat wanneer ons die Hirondelle buit, ek daardie GCuyper in ‘n tronk sal laat opsluit waar hy nie die son sal sien tot nd die oorlog nie.” “Ja.” stem Mings saam, “hy is ‘n gevaarlike vent. En tog, van naby gesien kom hy nie so voor nie. Net sy oë…” “SkelmP” “O nee. Donkerbruin, groot, eerlik. As hy jou aankyk, voel jy dat hy nie net deur jou kyk nie, maar oor jou en om Jou. Hy sal jou in die oë kyk en jy sal bevrees wees dat hy weet jou skoenveters is los!”

“En sy opvallendste karaktertrek?”

“Na wat ek gehoor en ondervind het, sal ek sê stoutmoedigheid.”

“En daarby bedoel jy?”

“Onverskrokke, amper astrant, dapper en ietwat waaghalsig.”

“Sy waaghalsigheid gaan hom duur te staan kom.”

Mings wou nog verduidelik dat daar twee soorte waaghalsigheid bestaan: Een wat sonder oorleg alles waag en die ander wat waag omdat hy seker is dat hy vooraf alles noukeurig beplan het, maar Lewis gee hom nie kans nie.

“Toe ek jou rapport vanoggend ontvang, het ek `n ruiter Madras toe gestuur om die werk aan die Lancaster te bespoedig. Nou moet ons planne beraam om die Firondelle onbeskadig te verower.”

“Ja, Meneer.”

“In breë trekke is my plan soos volg: Jy ontmoet die Hirondelle net voor sononder. Jy vertraag die inskeep van die

passasiers en die oorlaai van hul bagasie so lank as moontlik. Jy en jou offisiere kan voorgee dat julle dronk is as dit nodig is.”

“Goed, Meneer.” “My troefkaart is die Lancaster. Hy sal op die toneel ver skyn terwyl die verskeping nog aan die gang is. Dan sal dit jou taak wees om aan die Hirondelle vas te klou totdat die Lancaster die uitklophou kan toedien.” Ek kan hom oorrompel…

“Waarmee?”

“Met tweehonderd van my manskappe sal ek twee Hirondelle’e…”

“Waar sal jy tweehonderd manskappe versteek terwyl die passasiers en hul bagasie verskeep word?”

Verslae staar Mings die admiraal aan.

“Jy durf nie aanval voor die passasiers veilig is nie. Afgesien van lord Greenacre en die ander, is daar vroue en kinders wat nie beseer mag word nie. Terloops, dit wis vroue en kinders wat jy gesien het, was dit?”

“Die kinders was nie dwergies en die dametjies, juffroue Drayton en Chumley, was nie seuns nie,” antwoord Mings ietwat bitsig. Dis baie duidelik dat Lewis gaan sorg dat die eer van die oorwinning hom toeval en dat hy as senior offisier ook die grootste persentasie van die prysgeld ontvang.

“Ek sal ten minste honderd van jou manne Madras toe moet stuur. Die Lancaster het net `n halwe bemanning. Sal jy met tagtig man kan klaarkom?” “Veertig, as ek net die passasiers aan boord moet bring.”

Lewis staar sy ondergeskikte kwaai aan.

“Jy hou nie van my plan nie?” “Nee, Meneer.”

“Waarom nie?” “UJ laat een belangrike faktor buite rekening: die Hirondelle se spoed. Hy kan paaie om die Lancaster seil.” “En hoe vinnig en hoe ver sal hy seil as `n volle laag van die Lancaster hom tref?” As! dink Mings. In sy verbeelding sien hy weer hoe die Hirondelle se tien kanonne vuur en rook spuug en die Lancasterse boegspriet neerstort. * “Ek gaan elke perd en buifel wat ek in die hande kan kry inspan om jou bemanningslede so gou as moondik aan boord die Lancaster te kry. Stel ‘n lys op van dié manskappe wat vir jou onontbeerlik is en stuur die res so gou as moontlik aan wal.”

Verslae staar Mings voor hom op die vloer. Wat oorspronklik `n goeie plan was, is nou niks werd nie omdat Lewis nie sy groot neus uit die operasie kan hou nie. Hy gaan die vloot wys hoe hy korte mette maak met Guyper en die Hirondellel “Hoeveel man moet ek aan wal stuur, Meneer?” vra hy.

“Dit het ons klaar besluit. Behou tagtig en stuur die res aan wal.”

“Goed, Meneer.”

“En onthou, jy vertraag die verskeping so lank as moontlik en hoe nader jy die Firondelle aan die land kan lok, hoe beter. Kyk hier op die kaart. Hier 1ê die dorpie Mahabalipur aan die voet van die rant. Die kuspad na Madras loop deur die dorp. Net noord van die rant is `n vissersdorpie aan ‘n lagune geleë. Aan die seekant van die lagune gaan ek ‘n battery van vier kanonne opstel.”

“In die sand?”

“Op vlotte in die vlak water geanker. As die Hirondelle ons wil ontwyk deur landwaarts sy draaie te gooi, loop hy hom vas in die koeëls van die battery. Wat dink jy nou van my plan?”

Mings dink `n bietjie na.

“Dit behoort te slaag, Meneer.”

“Behoort Dit sêl. Net jammer my jag is te klein om aan die verrigtinge deel te neem. Maar ons sal regkom.”

“Ek hoop van harte so, Meneer.” Maar in sy hart dink Mings: Het luitenant Carruthers nie gesê Cuyper is die beste kanonnier in die wêreld nie? Aan die ander kant, wat is die Hirondelle se tien kanonnetjies teen die Lancaster se volle laag?

“Jy kan maar mêre vertrek,” gaan admiraal Lewis voort.

“Liewers te vroeg by die bymekaarkomplek as te laat.”
“Goed, Meneer.”

“Kom ons drink eers ‘n glasie op die sukses van ons onderneming.”

Kaptein Faggot leun teen die bolwerk. Anderkant die horison 1ê Indië. Hy wat Faggot is, kon al halfpad Kaap toe gewees het, was dit nie vir die astrante klein Guyper nie. As hy hom net met sy swaard kon bydam!

Die vent het boonop ook nog die vermetelheid gehad om aan lord Greenacre te vertel dat hy Mings uitgeken het en dat hy hom gaan gebruik om die passasiers aan wal te bring. Om die kroon te span het hy bevel gegee dat die skeepstimmerman dik houtluike buite die kajuitvensters

vasskroef en aan die buitekant van die kajuitdeure skuifboute aanbring.

“Ingeval ek met die vyand slaags raak, wil ek my passasiters tot die beste van my vermoë beskerm,” het Cuyper gesê.

Passasiers, dink Faggot. Prisoniers is die regte woord!

Bang ons sal dalk help.

Greenacre vind die hele besigheid erg amusant. Hy is nuuskierig om te sien of Cuyper dit gaan regkry om Mings ‘n rat voor die oë te draai. Volgens Greenacre verkeer Mings onder die indruk dat Cuyper nie weet wie by regtig is nie en probeer hom op dié manier fop, maar die Fransman lei hom om die bos.

In sy binneste weet Faggot dat Greenacre reg is. As hy net vyf minute met Mings kon gesels! Maar nou “ hy nie eers wanneer die twee skepe mekaar weer nader ‘n Es skuwing kan uitroep nie, want hy sal in sy bedompige kajuit moet sit, met venster en deur van buite styf toegehamer.

Langs hom vra ‘n sagte stem in gebrekkige Engels: “Jy

sal graag wil ontsnap?” Hy kyk om. `n Maer Indiër is besig om ‘n tou op te rol, sy gesig weggekeer.

Moenie na my kyk nie,” sê die Indiër. “Praat met jou gesig na die see gekeer.”

Na ‘n ruk vra Faggot: “Wie is jys”

“n Indiër. Ram Singh is my naam.”

“Wat maak jy aan boord dié skip?”

“Ek was op ‘n skip wat die kapers gebuit het. Hulle het

my gedwing om by hulle aan te sluit." "Waarom sal ek jou vertrou?"

`Na middagete, wanneer almal dut, sal ek na jou kajuit kom. Dan kan ons gesels."

"Hoe kan ek jou vertrou?" vra Faggot weer.

"By Janjira het die kaptein probeer om die spioen aan wal te sit. Dit het misluk. Ek het ook aan wal probeer gaan.

Ek is gevang. Kyk hoe lyk my rug, Kaptein."

Ram Singh keer sy rug na Faggot en trek sy hemp op tot by sy skouers. Faggot kan die rowe op party van die lit tekens oor die rug sien.

"Het Guyper dit aan jou laat doen?"

"Wie anders, Kaptein?"

"Wat stel jy voor? Hoe sal ons ontsnap?"

"Die boot is nog op sleeptou agter die Hirondelle."

"Daarvoor het ek jou hulp nie nodig nie."

"En wie sal die luik buite u venster oopskroef?" vra Ram Singh. "Van vannag af word die deure en vensters snags van buite gesluit."

"En waarom wil jy saam met my ontsnap?"

"Wanneer ons Pondichéry bereik, sal u vir my kan getuig."

"Pondichêry?"

“Ons laveer teen die wind op. Omtrent middernag sal ons regoor die stad wees - ver van die land af.”

“Gaan Cuyper nie die spioen vannag aan wal sit nie?”

“Nee, hy wil eers van die passasiers ontslae raak.”

“Hoe weet jy?”

“Dis wat die bemanning sê en hulle hoor dit by die offisiere.”

Ek wonder, dink Faggot. Dit kan net andersom wees.

Waarom voorsorgmaatreëls tref as die spioen nd die passasiers aan wal gesit gaan word? En waarom word die boot nie aan boord gehys nie?

Vir Ram Singh sê hy: “Goed, ek sal gaan en jou saam“Dis goed,” stem Ram Singh saam, “maar u moet my beloof dat u nie ons plan aan die ander passasiers sal verraai nie. As u eers iemand anders in u vertroue geneem het, sal ons ontsnapping nie `n geheim wees nie.”

“Ek kan my vriende vertrou!”

“Ook hul vroue? Een onbedagsame woord het my verraal, en ek wil nie weer slae kry nie! Ek sal sterf.”

Faggot staar die Indiërtjie ingedagte aan. Die man is nie sonder waardigheid nie. Tog, as hy net by ‘n vriend of twee kon skimp…

“Moêreoggend sal die skip in rep en roer wees wanneer u afwesigheid gemerk word,” laat Ram Singh val, “maar dink net hoe u u vriende weer sal kan groet wanneer hul aan wal kom.”

Dis waar, dink Faggot, verras hulle en boonop kan ek die Indiese regering van die spioen se aankoms in kennis stel. My triomf sal groter wees.

“Wat stel jy voor?” vra hy.

“N4 middernag sal ek die luik van u venster oopskuif.

U sal vir ons vir water moet sorg. Ek kan nie bottels in die hande kry nie.”

“Omtrent hoe laat sal jy kom?” vra Faggot. ee “Ek kan nie sê nie. Ons moet ontsnap wanneer die skip ooswaarts laveer. Dan sit ons om en seil weswaarts Indië

toe. Ek sal dophou en sodra die skip oor ‘n ander boeg gegooi word, sal ek met ‘n tou afsak en aan u vensterluik klop. Dan moet u u lig doof.” “Ek sal so maak.”

Ram Singh buig. “Ek sal u nie in die steek laat nie, Kaptein,” verseker hy Faggot.

En hy doen nie. Kort nd middernag, nadat die Hirondelle se rigting van noordwes na oos verander het soos hy teen die noordooswind op laveer, en die bemanning tot ruste gekom het, word daar aan Faggot se luik geklop.

Laasgenoemde blaas die kers in die lantern dood en gaan wag by die venster, twee bottels water en `n tas met sy klere in sy hande. Eers gaan die luik oop en Faggot maak die venster oop.

“Ek het die boot nader getrek,” fluister Ram Singh. “Ek sal eerste afseil en die tou styftrek terwyl u afglip.”

“Wat van my tas en die bottels water?”

“Hier is ‘n dun tou. Maak hulle daaraan vas en laat hulle afsak. Gee hulle vir my terwyl u uitklim.”

Buite sy kajuitvenster bevind Faggot hom op ‘n smal balkon, nie wyer as agtien duim nie en met ‘n reling omtrent twee voet hoog. Dit is die sogenaamde tafereel.

Die Hirondelle lê skuins in die water met die gevolg dat toe Faggot afloer, die see onder hom maal en borrel. Hulle is aan die donker kant van die skip, want in die weste skyn `n halfmaan. Uit die boot fluister-roep Ram Singh: “Maak gou!” en Faggot gewaar die Indiër in die boeg van die boot wat hy tot onder die agterstewe van die Hirondelle getrek Die dun tou waai teen Faggot se skouer. Hy maak die tas en bottels vas. Die skip hel oor en tas en bottels beland in die boot.

Weer roep Ram Singh: “Maak gou!”

Faggot kry die meertou met hande en bene beet en begin afsak. Die beweging van die skip swaai hom heen en weer en net toe hy begin voel dat sy hande en arms nie meer sy gewig kan dra nie, raak Ram Singh se hand aan sy voet en kan hy in die boot spring.

“Lê plat!” fluister die Indiër. “Ek maak net die meertou los.”

‘n Rukkie later dobber die boot alleen op die oseaan terwyl die Hirondelle al verder en verder wegseil.

“Ons sal hom kans gee om goed weg te kom,” merk Ram Singh op, “en dan hys ons die seil. As ons weswaarts sell, behoort ons Pondichéry voor dagbreek te bereik. Kan u stuur, Kaptein?”

“Ek is `n soldaat, nie `n matroos nie.”

“Dit maak nie saak nie,” antwoord Ram, “want ek kan stuur. Maar u sal my moet help om die seil te hys.”

Daarna gaan dit makliker. Teen die vroeë oggend sien

hulle ligte aan land en toe die son al taamlik hoog sit, seil hulle die hawe van Pondichéry binne.

Faggot, in sy rooi offisiersuniform, beveel Ram Singh om die seil te stryk en na die kaai te roei wat naaste aan die hawehekke en doeanekantoor geleë is.

“Ek sien nie die fevenge hier nie,” merk Ram Singh op terwyl hy die meertou by die kaaitrappe vasmaak.

Faggot se blik dwaal van die een skip na die ander.

Nee, die Indiër is reg, die fevenge makeer. Hy hardloop die trappe op terwyl Ram Singh stadiger met sy tas volg.

Twee soldate in rooi baadjies en wit broeke, geweer oor die skouer, kom aangestap. Voor Faggot kom hulle op aandag.

Nie te lank daarna nie is Faggot en Ram Singh op pad na die hoofkwartier van die Engelse troepe in die middestad.

Majoor Borley, bevelvoerder van die besettingstroepe, is maar te bly om ‘n ou kennis weer te ontmoet en dit na so `n avontuurlike ontsnapping.

Opgewonde luister hy na Faggot se storie en is die ene lof vir die kaptein wat sy lewe in ‘n klein bootjie gewaag het om sy landgenote te kom waarsku. Tog is sy slotwoorde soos `n emmer koue water.

“Ons weet van Cuyper en die Hirondelle, sé hy, “en ook

dat Cuyper hierheen op pad is om ‘n agent van Napoleon

aan wal te sit. Cuyper het nie by Janjira geslaag nie en ek

kan jou verseker dat hy hom hier weer sal vasloop. Ons wag hom in."

"Dan het ek julle niks nuuts vertel nie?"

'Jy het bevestig wat ons maar vermoed het. Ek sal admiraal Lewis in kennis stel. Dit is belangrik. Hy is al op pad Madras toe, maar `n vinnige ruiter sal hom inhaal.

Intussen sal jy die gas van ons menasie wees. Het jy enige bagasie saamgebring?"

"Die Indiër wat saam met my ontsnap het, wag daarmee by die voordeur."

Toe Faggot en Borley by die voordeur kom, is Ram Singh egter skoonveld.

"Hy het gesê hy gaan terug hawe toe om die boot op te pas," vertel die wag op diens.

Later stel Faggot vas dat Ram Singh nie by die hawe opgedaag het nie en spoorloos verdwyn het. Die gedagte dat hy deur Ram Singh om die bos gelei is, kom een of twee keer by hom op, maar hy onderdruk dit. Niemand lei kaptein Faggot om die bos nie, allermins 'n maer Indiërtjie in 'n lendekleed en wit kabaai!

Ram Singh dwaal op sy beurt deur die basaars, stel hier

'n vraag, verneem daar na die woning van 'n kennis, en toe dit donker word klop hy aan die agterdeur van `n proFranse Indiër. Dit sal hier makliker gaan as in Janjira om vir Rossillon se aankoms te reël, danksy kaptein Faggot se verwaandheid en liggelowigheid.

# VEERTIEN

Kaptein Mings het nie sonder ondervinding sy kapteinsrang gekry nie. Een les wat hy al deeglik geleer het, is om bevele getrou, stiptelik en met geesdrif uit te voer. Gevolglik, al stem hy nie met admiraal Lewis se plan saam nie, beskou hy dit as geen rede waarom hy sy bevele traag en sorgloos sal uitvoer nie…

Maar hy het sy bedenkinge en dié opper hy aan luitenant Summers.

“Dat ons die verskeping van die passasiers, hul bediendes en bagasie moet vertraag, kan ek verstaan,” sê hy, `maar wat maak ons as alles en almal aan boord van die fevenge is en die Lancaster het nog nie op die toneel verskyn nie?

Ons sal tog nie sê: ‘Nou seil ons eers `n entjie saam met julle!” nie?”

“Wat het die admiraal gesê?” vra Summers.

“Ek moet self besluit, en dit kom daarop neer dat ons met die bemanning van die Hirondelle handgemeen moet raak voordat die Lancaster ons te hulp kan kom.”

“As ons vinnig aanval, behoort ons sy bemanning te oorrompel.”

“Hoe kry ek tagtig man, goed bewapen, aan dek sonder dat Cuyper agterdogtig raak?”

Luitenant Summers kyk nadenkend oor die blou del nings. Dis ‘n lieflike dag. Die son skyn helder, die lug is blou en die wind mooi sterk sodat die fievenge stadig maar seker in `n

oostelike rigting teen die wind op vorder. Weldra gooi hulle hom oor `n ander boeg en dan sal hy weer in ‘n noordwestelike rigting die afstand tussen Pondichêry en Madras verkort.

“Ons kan die seekleppe oopmaak,” stel hy voor, “en die indruk wek dat die Revenge aan die sink is.”

“Nie ‘n slegte plan nie, maar as Cuyper agterdogtig raak en iemand stuur om te kyk, dan het ons onsself verraai.”

“In dié geval,” stel Summers rd “wat van ‘n brand in die kombuis - onder beheer, natuurlik. Baie rook. As ons dit kan bewerkstellig om bokant die wind te wees, sal die rook op die Hirondelle waai.”

“Summers,” roep Mings uit, “dis nogal ‘n plan! Kom ons gaan bekyk die kombuis. Dit moet sommer `n groot vuur met baie rook wees. ‘n Kospot vol brandende vet en olie, ou sakke ensovoorts.”

“Dit kan ook gevaarlik wees,” maak Summers beswaar.

“Iets is beter as niks. As die Lancaster nie opdaag nie, moet ons iets aanvang om Cuyper se aandag af te trek terwyl ons klaarmaak om hom aan te val. Kom ons gaan kyk!”

Maar, helaas, van Summers se plan kom daar niks. ‘Terwyl die twee offisiere nog die kombuis bekyk en planne bespreek, roep ‘n bemanningslid hulle.

“Kaptein,” sê hy, “‘n seil. Noordwes. Hy kom vinnig nadiet”

Aan dek kan hulle die topseile van `n skip gewaar. Met die moesonwind skuins van agter haal hy die Revenge, wat teen die wind op laveer, vinnig in.

N ‘n ruk sê Summers, verkyker voor die oë: “As ek dit nie mis het nie, Kaptein, is dit die Hirondelle.”

“Wat op aarde maak hy hier? Hy moet ons eers more

ontmoet!” Mings gluur die topseile aan.

“Sal ons die skip slaggereed maak, Kaptein?” vra Summers.

Mings aarsel. “Die gewone wag op dek,” sê hy. “Bewapen die res van die bemanning, maar hulle bly in die voorkasteel en in die ruim soos ons gereël het. Laai die kanonne, maar hou die geskutpoorte toe. Ons seil intussen onskuldig voort en kyk die kat uit die boom.”

bie Firondelle haal die Revenge vinnig in. Binne `n half

uur is sy romp sigbaar en `n halfuur later kan hulle sien hoe mense op die dek beweeg.

Deur sy verkyker hou Mings die offisiere en bemanning goed dop.

“Hulle het ons seker maar per ongeluk ontmoet,” merk Mings aan Summers op. “Daar sit passasiers in die skaduwee van daardie seil. Daar is mans en twee dames.”

`Nog dames,” merk Summers op toe nog vier vroue oor die dek wandel om by die bolwerk te gaan staan en die Revenge dop te hou.

“Wonder wat hy wil hê?” mompel Summers toe hy gewaar dat van die Flirondelle se seile gestryk word.

Al word een seil na die ander gestryk, haal die FJirondelle hulle nog vinnig in. Hulle kan ‘n persoon, seker Cuyper, by die bolwerk sien staan, spreektrompet in die hand.

Die dames wat daar gestaan het, het hulle by hul maats gevoeg en sit nou met naald-en hekelwerk in die hande.

Die manlike passasiers stel nie baie belang in die Revenge

nie; party pof aan hul pype terwyl ander met `n boek op

die skoot sit.

“Uitkyker,” roep Mings uit, “wat maak die bemanning

van die Hirondelle” Die uitkyker wat op die dek kan neerkyk, antwoord:

“Daar is ‘n groepie besig om die seile te herstel, Kaptein.

Die ander sit net rond.” “Nog geen sein nie,” merk Mings aan Summers op.

“Waar is my spreektrompet? Blykbaar gaan Cuyper praat

en nie sein nie.”

Maar toe hulle hom kan uitken, bly Cuyper, in sy Engelse mondering, met die spreektrompet in Sy hande staan terwyl die Hirondelle al nader en nader kom. Eers is sy boegspriet gelyk met die agterstewe van die Revenge, dan oorkant die kuil, en uiteindelik seil die twee skepe langs mekaar met skaars twintig tree blou water tussen hulle.

Wat gaan hy aanvang? vra Mings homself af toe die Hlirondelle skielik na stuurboord swenk en die skepe teen mekaar skuur.

Van onder die seile wat op die dek oopgegooi lê, spring manne te voorskyn wat blitsvinnig enterhake in die Revenge se takelwerk en wante gooi. Die passasiers, mans sowel as vroue, spring uit hulle stoele op en hardloop reguit na die

bolwerke. Terwyl Mings se verbaasde oë hulle aankyk, lig die dames hulle rokke op, spring op die Hirondelle se bolwerk, van daar weer op Revenge s'n en van daar op die dek. Uit baadjies, sakke en selfs onder hulle rokke uit pluk hulle pistole, en voordat Mings mooi begryp wat aan die gang is, staan twee afskuwelike "dames" met pistole in die hand langs hom.

Cuyper se stem dreun oor die dek. Néui gebruik hy die spreektrompet.

"Kaptein Mings," roep hy uit, "beveel jou bemanning om nie weerstand te bied nie. Kyk daar!"

"Daar" is valluike na die voorkasteel en die ruime. By elkeen staan gewapende Franse en tussen hulle, met 'n smeulende lont in die een hand en 'n handgranaat in die ander, buig van hul makkers oor die oop luike.

"As jy nie oorgee nie, kaptein Mings," gaan Cuyper se stem voort, "val daardie granate. Ek weet dat gewapende matrose onder dek skuil."

"Mings!" fluister Summers. "Hy weet wie u is, Kaptein!"

Cuyper het die spreektrompet gelos en kom nou oor die Revengese dek aangehardloop, pistool in die hand.

"Gou, Kaptein," beveel hy. "Ek gaan nie tyd mors nie.

Of u gee oor 6f ek beveel my manne om die handgranate te los."

Intussen het nog gewapende matrose van die Hirondelle oor die bolwerke gestroom, en nou begin hulle die Revenge se seile stryk.

Ek gee oor,” sê Mings, sy stem bitter. Hoe het die verbrande vent hom nie uitoorlê nie. So wou hy die Hirondelle oorrompel het!

“Ek is jammer,” sê Cuyper. “Kom saam met my. Gou!”

Terwyl hy praat, klap `n geweerskoot en `n kaper tol van die voorkasteelluik weg terwyl bloed uit `n wond in sy arm drup. Onmiddellik klap twee pistoolskote en word deur `n gedempte uitroep gevolg.

“Jy moet kies, Kaptein,” sê Cuyper. “Of die geveg gaan voort 6f jou manne gee oor.”

Mings kan hom voorstel watter bloedige verwoesting die handgranate in die ruim sal saai. By die eerste die beste valluik roep hy uit: “Manne, kan julle my hoor? Dis jul kaptein. Weerstand sal net sinnelose bloedvergieting veroorsaak. Lê julle wapens neer en wag op verdere bevele.”

By een valluik na die ander moet die arme Mings sy boodskap aflewer. By twee leun hy vooroor sodat sy manskappe kan sien dat dit regtig hy is. Toe kan hy om hom kyk.

Die “dames” het nou hul pruike van uitgepluisde tou op die dekke neergegooi en van rokke en ander toebehore ontslae geraak. Met hul seile gestryk, dobber die twee skepe op en af langs mekaar. Oral, met geweer en pistool gereed, staan matrose op wag terwyl ander besig is om die Revenge se reddingsbote te water te laat.

“Ek dink,” sê Cuyper, “dat u en u offisiere aan boord van

die Hirondelle moet gaan.” “Wat van my klere en ander besittings?” “Twee van my bemanning sal elkeen vergesel

en help om u tasse na die Hirondelle te dra.” “Gaan jy ons opsluit?” wil Mings weet.

“Nee. Ek gaan die passasiers na die Revenge oorplaas.

Wanneer hulle te Pondichéry aan wal gaan, mag u saamgaan.”

“Pondichêry!” Mings kan sy verbasing nie verberg nie.

“Ja,” antwoord Lafras met vonkelende oë. “Ek het Madras in gedagte gehad, maar met die Lancaster daar sal ons met Pondichéry tevrede moet wees.”

“En my bemanning?”

“Ek gaan hulle so gou as moontlik aan wal sit.”

Van onder die seil op die Hirondelle waar die “passasiers” so-ewe gesit het, slaan Mings, Summers en drie ander offisiere die bedrywigheid aan boord van die Revenge gade.

Sodra die bote te water gelaat is, word die Engelse be!

veel om een-een, sonder hul wapens, aan dek te kom. Van die ruim moet hulle oor die dek stap om met ‘n touleer in `n boot af te klim. Sodra die boot vol is, word die tou laat skiet en die boot toegelaat om sowat ses vaam van Revenge af op die water te dobber. Dan word die proses herhaal tot dat al vier bote, sowat twintig man in elk, langs die Revenge dryf.

Langs die bolwerk neem gewapende matrose van die

Hirondelle stelling in.

Dan word die bediendes van die passasiers op die Hirondelle na die Revenge gestuur om die kajuite skoon uit te was en aan die kant te maak, terwyl die passasiers se bagasie uit

die ruim gehys word.

“Alles vooraf beplan,” merk Mings bitter op. “Hoe moet

Cuyper nie in sy mou lag niel “Wat my dronkslaan, is hoe hy geweet het dat u kaptem

Mings is,” sê Summers.

“My seker op die Lancaster gesien toe hy ons boegspriet

weggeskiet het.” “Dit beteken dat hy geweet het wie u is toe u aan boord

van die Hirondelle gekom het.”

“Natuurlik, dis hoe hy alles so haarfyn beplan het. Hy het geweet dat ons hier sou opdaag, want ons wil die Hirondelle buit. Hoe moes hy nie gekraai het van die laé toe ek ewe gedwee ooreenkom om hom weer te ontmoet nie!”

Maar Cuyper se gesig toon geen tekens van leedvermaak toe hy kort daarna die groepie nader nie.

“Ek het gesorg dat u bemanning voedsel en water in die bote kry, Kaptein,” sê hy aan Mings. “Ons gaan die vier bote op sleeptou neem. Kan ek u en u offisiere intussen verversings aanbied?”

Mings wil eers kortaf weier, maar bedink hom en antwoord: “Onder die omstandighede verlang ek nie voedsel nie, maar ek is seker dat ons iets sal kan drink.”

“Tee?” bied Cuyper aan. “Wyn, sjerrie?”

“‘n Bietjie wyn, dankie.”

`n ‘Tafeltjie word oopgevou, `n wit kleedjie daaroor gesprei en baie gou bied Lafras sy gedwonge gaste wyn, koekies, neute en droëvrugte aan.

“Lord Greenacre het ‘n uitstekende kok,” sê hy terwyl hy die koekies aanbied. “Ons gaan hom - die kok — baie

”

mis.

Sy toehoorders glimlag.

“En lord Greenacre?” vra Summers.

“‘n Baie edele man. Trouens, ons sal hom en die ander

passasiers, vernaamlik die kindertjies, ook baie mis.” Ek moes gemerk het dat daar nie kinders aan dek was

nie, dink Mings.

“Een van die passasiers,” merk Cuyper op terwyl hy die kelkies weer volskink, “het ons verlaat.”

“Verlaat? Hoe?” “Hy het saam met ‘n Indiër wat ook aan boord was, ontsnap. Ek het nie die boot aan boord laat hys nie en toe ons regoor Pondichêry was, het die Indiër kaptein Faggot —- dit is sy naam — se vensterluik losgeskroef en hom sê gehelp om in die boot te kom.”

Mings gewaar ‘n vonkeling in Cuyper se oë en onderdruk die Yraag wat hy wil uiter, maar nie Summers nie.

“Die Indiër,” vra Summers, “was hy ‘n lid van u bemanning, kaptein Guyper?”

“Dan weet julle ook wie ek is?” lag Lafras, en onwillekeurig lag die ander saam. “Ek wonder,” gaan Lafras voort, “of kaptein Rawstone my ooit sal vergewe?”

Die Engelse blik mekaar aan. Hulle sal hom ook nie vergewe nie, nie so lank die oorlog voortwoed nie.

“Die Indiër,” verduidelik Lafras aan Summers, “was gelukkig nie `n lid van my bemanning nie.”

`‘n Bediende van een van die passasiers?”

“Ook mie.”

“O, dan was hy…” Summers klap sy mond toe terwyl hy skuldig na Mings kyk.

“Net so,” stem Cuyper met ‘n glimlag saam. “Net so, en ek vertrou dat kaptein Faggot hom vir sy moeite beloon ie.”

Dis hoe hy die spioen aan wal gestuur het, dink Mings.

En Faggot verbeel hom dat hy ontsnap het. Die swaap!

Net toe kom dokter Fouget aangestap.

“Ek het albei die gewondes behandel,” sê hy in Engels aan Lafras. “Geeneen is ernstig beseer nie.”

Lafras staan op. Aan Mings sê hy: “Indien u en u offisiere my u erewoord gee om nie te probeer ontsnap of na wapens te gryp nie, kan u hier bly sit of in my kajuit wag totdat die passasiers verskeep is. Ek belowe om u saam met hulle aan wal te sit. Weier u egter, sal ek u moet opsluit. Dit verstaan u tog.”

Mings aarsel nie. Hy het die vraag oorweeg. Met sy bemanning in die bote wat op sleeptou geneem gaan word,

bestaan daar geen moontlikheid dat hy en sy vier offisiere uit `n kajuit sal kan ontsnap en die bemanning van die Hirondelle oorrompel nie. Op vrye voet sal hy meer van die kaperskip en sy kaptein kan agterkom as in `n donker kajuit.

“Ek sal my woord van eer gee,” sê hy. “My offisiere moet self besluit.”

En so kom dit dat toe die passasiers aan dek verskyn, hulle aan kaptein Mings en sy offisiere voorgestel word.

Lord Greenacre spreek egter die trooswoorde uit wat Mings die diepste raak.

“Moenie vergeet nié, sê hy “dai Guyper die Hirondelle vanaf die land gebuit het. As hy dit kon doen, was die Re venge maar speletjies - vir hom!

“Verstaan, hy is vry om op te tree soos hy wil. Jy staan

onder bevele, en hy besef alte goed net wat daardie bevele gaan wees.”

“Nogtans is hy bra gelukkig.” “Ja, ek stem saam — soos elke ander suksesvolle man maar jy moet erken dat hy vindingryk is. Ek wonder hoe

Faggot gaan voel wanneer hy hoor dat hy gehelp het om ‘n Franse spioen in Pondichéry aan wal te sit!”

Admiraal Lewis is smoorkwaad. Die verslag van Faggot se ontsnapping het hom maar ‘n paar uur voor die held self bereik.

“Wat het jy hier kom maak?” vra die admiraal toe Faggot sy kantoor binnegelei word.

“My dienste, vir wat hulle werd is, kom aanbied. Ek sal graag self die Flirondelle…”

“Jou dienste, vir wat hulle werd is, is nie hier nodig nie.

Plaas dat jy op Pondichéry gebly en jou dienste, vir wat hulle werd is, daar aangebied het!”

“Hoe bedoel u, Meneer?”

“Wat het van daardie Indiër geword wat saam met jou aan wal gestap het?”

“Ek weet mie.”

“Jy wéét nie? Het jy dalk nie gedink nie? is jy in staat om te dink? Besef jy nie dat hy die spioen is wat Cuyper aan wal wou sit nie?”

“U kan nie bewys dat…”

“Nee, net so min as wat jy kan bewys dat hy nié ‘n spioen is nie. Maar waar is hy? Het die hele besigheid jou nie verdag voorgekom nie?”

Alles hét baie glad verloop, dink Faggot, té glad… En die Indiër het spoorloos verdwyn, ook nooit sy opwagting

by die boot gemaak nie.

“En om die kroon te span,” blaas Lewis deur sy neus,

“het jy nie eers die Indiër se skielike verdwyning gerappor

teer nie. Dis jou geluk dat Jy nie `n offisier in die vlootmag is nie! Jy mag gaan!”

Nadat Faggot, rooi in die gesig, die kamer verlaat het,

lui Lewis die klokkie, en toe die sekretaris binnekom, sê hy: “Vra kaptein Porter om hierheen te kom, asseblief.”

Nadat laasgenoemde die vertrek binnegekom het, sê

hy: “Sit, Kaptein. Ek het Faggot goed die waarheid vertel.

Ek voel oortuig dat die Indiër wat so spoorloos verdwyn het, die spioen is wat Cuyper aan wal wou sit.”

“Dit is moontlik,” stem Porter saam. “Dit pas mooi in by

wat Mings vertel het.” Presies,” sê Lewis. “Wie neem `n skeepsboot op sleeptou as jy hom aan boord kan hys?”

‘En nou?” vra Porter.

`Ek het Mings met tagtig man aan Cuyper uitgelewer.” Toe mie.

“Dit kom daarop neer. Waarom het Cuyper die afspraak

met Mings gemaak? Om hom hier naby Madras op die Hirondelle te laat wag.

“Intussen laai hy sy spioen in Pondichêry af, en mêre

vaar hy verby die ftevenge. Na twee sarsies met die Hirondelle se kanonne is die Revenge en sy bemanning

onder die see.”

“En die passasiers?” “Hy sal en kan hulle by enige strandjie aan wal sit.”

“En wat maak ons nou?” vra Porter.

“Wanneer sal die Lancaster gereed wees?”

“Mêremiddag, soos u beveel jet.

“Hy moet mêreoggend uitvaar.” “Onmoontlik. Ons sal in elk geval weer daardie boegspriet moet aftakel, want dit is op sy beste `n noodtuig.”

“Met sonop vertrek ek, al werk ons deur die nag. Mings

en die Revenge gaan nie Cuyper se volgende slagoffer wees

nie!”

- - - ” Intussen is die Revenge, met die passasiers en `n prysbemanning aan boord, en die Hirondelle met die vier bote op sleeptou op pad na Pondichéry. Almal, behalwe die prisoniers in die skeepsbote, is opgeruimd. Die passasiers omdat hulle aan wal gaan; die Franse omdat hulle van die passasiers ontslae gaan raak, `n stewige losprys gaan ontvang en boonop die Revenge gebuit het. Hy is wel ‘n ou skip en sonder lading, maar hy sal nog teen `n goeie bedrag verkoop kan word.

Die twee skepe seil maar stadig, eerstens omdat die vier reddingsbote om veiligheidsredes nie vinnig oor die see

gesleep kan word nie, en tweedens omdat Lafras eers teen die laat namiddag by Pondichêry wil aankom.

Toe Pondichéry eindelik bo die westerkim verskyn, beveel Lafras dat die gevangenes uit die bote aan boord van die Revenge gaan, en daar word hulle in die grootruim toegesluit. Die Engelse vlag word gehys en die Revenge vaar vooruit terwyl die #firondelle op `n afstand volg.

Die passasiers kyk met belangstelling na die land en die hawestad.

Aan lord Greenacre sê Lafras, wat ook aan boord van die Revengeis: “Ek gaan u vooruit stuur, U Lordskap. U weet dat daar tagtig Britse matrose in die grootruim is. Indien die Engelse op land enige poging aanwend of iets aanvang wat na my mening ‘n poging is om die Revenge aan te val of te buit, sal ek dit aan die brand steek - en die vuur sal naby die buskruit wees.”

“Ek sal my bes doen om enige poging om die fevengete buit, af te raai,” verseker lord Greenacre hom.

“Goed, sal u dan klaarmaak om aan wal te gaan? Ek sal twee bote ter beskikking van die passasiers stel; die ander twee bly vasgemeer ingeval ek en my bemanning vinnig

moct padgee.” “Ek vertrou dit sal nie nodig wees nie,” antwoord lord

Greenacre met `n glimlag. “Voor ek gaan, wil ek ook groet Cn u bedank vir u bedagsaamheid teenoor die dames, die kinders en die res van die passasiers. Eendag, wanneer dit wel nie, maar tot siens.”

En lord Greenacre buig laag voor die jong kaperkaptein.

Kort nadat lord Greenacre aan wal gegaan het, begin die skares na die seehoof stroom en weldra kruis die twee bote mekaar vinnig op pad na die land en dan weer terug na die

Revenge om die volgende groepie passasiers met hul bagasie af te laai.

‘n Troep soldate onder bevel van `n offisier kom ook by die seehoof aan, terwyl die Engelse met trompetgeskal die kanonne in die forte beman.

Alles verloop glad, en weldra sou die krygsgevangenes ook aan die beurt kom, toe die Hirondelle ‘n waarskuwingskKOOt vuur.

Lafras, wat die forte weerskante van die kaai dopgehou het waar die Engelse die kanonne laai, beskou dié weer noukeurig. Nee, die kanonne is nie op die fevenge gerig nie, hoewel daar by een fort rook opstyg waar die Engelse blykbaar besig is om kanonkoeëls rooiwarm te maak.

Vinnig kyk hy om. Ooswaarts is net die Hirondellete sien, maar teen die noorderkim gewaar hy die seile van `n groot skip. Sê naby is hy dat die romp netnou ook sigbaar sal wees. Die uitkykers aan boord die Hirondelle het hul plig lelik versuim.

`n Tweede waarskuwingskoot van die Hirondelle rammel oor die see, en bokant die oostelike fort verskyn `n reeks seinvlae. Die Engelse het net gewag totdat die Flirondelle

die vreemdeling gewaar voordat hulle hul seine hys.

Lafras kyk berekenend na die naderende skip. Dit is ongetwyfeld die Lancaster, en hy sal Pondichêry bereik voordat die kort skemeraand nag word. Die Firondelle kan nie die hawe binnevaar nie, want dan stel hy hom binne bereik van die swaar geskut op land. Daar is dus geen keuse nie.

As Lafras en die Franse aan boord van die Revenge wil ontsnap, sal hulle onder die neuse en kanonne van die Lancaster vt die hawe van Pondichéry moet seil.

“Drie bote!” beveel Lafras. “Al die bediendes wat nog aan boord is en die helfte van die Engelse in die ruim gaan nou land toe. Maak gou! As `n man drentel, slaan hom; as hy nog drentel, smyt hom oorboord! En jy,” sê hy aan `n Engelse onderoffisier, “ek gaan vir jou `n brief gee om aan die Engelse bevelvoerende offisier te geel”

Aan die deel van die bemanning wat nie besig is met die verskeping van die bediendes en prisoniers nie, sê hy: “Maak klaar om te seil. Ons sal nie die ankers lig nie, maar die kabels deurkap. Meneer Fougas, hou alles goed dop!

Ek skryf net gou twee briewe.”

Baie gou is hy terug met twee briewe, en beveel agt matrose om die skeepsboot te beman.

“Gebruik seil en spane en gee dié brief so gou as moontlik aan dokter Fouget. Jul bly op die #Jirondelle, maar hys

nie die skeepsboot aan boord nie.” Met die tweede brief in sy hand nader hy die Engelse onderoffisier wat by die bolwerk wag totdat al sy manne in

die boot afgeklim het.

“Gee hierdie brief in die hand van die Engelse offisier

op die kaai,” sê hy. “Ons vaar uit met jul veertig kamerade in die ruim. Vuur die Lancaster op die Revengevoor jul makkers in die bote is, is die Lancaster se kaptein vir hul dood verantwoordelik. Ek sê jou wat die inhoud van die brief is sodat daar geen misverstand kan kom nie.”

Aan Fougas sê hy: “Ek het die Engelse offisier op die kaai belowe dat ek drie myl van die kus af die prisoniers sal vrylaat. Vuur die Lancaster op ons, sal hy vir die dood van sy eie mense verantwoordelik wees; probeer hy ons aan klamp, sal ek die ftevenge aan die brand steek.”

“En sodra die Engelse in die bote is, brand die Lancaster

op die ou vat los.”

“O nee, die Lancaster moet op `n afstand van `n myl bly.”

“Sal hy?”

Hy moet, anders bevry ons nie die prisoniers nie.”

“Hoe weet jy hy sal toestem? Hy kan sê dat hy nie die boodskap gekry het of nie verstaan het nie.”

“Sal hy dit voor lord Greenacre en die ander passasiers kan sê? Almal aan wal weet tog klaar wat die inhoud van die brief is.”

“Maar sodra die gevangenes in die bote is, sal die Lancasier op ons lostrek. Sy kanonne kan maklik ‘n myl ver skiet.”

“Teen daardie tyd sal die son al onder wees en die Engel se skiet bra sleg op so `n afstand. Intussen gaan ons nie sit en wag op die Engelse om ons te vang niel”

Lafras roep `n tiental man om hom te volg.

“Ons gaan die kanonne laai,” sê hy. “Al agt.”

“Gaan ons die Lancaster met popgewere aandurf?” vra @Em.

“Dawid het net ‘n slinger gehad,” antwoord Lafras, “of ken jy nie die Bybel nie?”

Toe Lafras weer aan dek verskyn, is die skeepsbote op pad terug na die ftevenge, en die romp van die Lancaster is duidelik sigbaar. Sy geskutpoorte is oop en hier en daar glinster die strale van die dalende son op die kanonbekke.

Soos `n fladderende voëltjie wat probeer wegkom maar nie die betowerende blik van die slang kan ontwyk nie, laveer die Hirondelle heen en weer voor die hawe.

Die skeepsbote is nog nie vasgemeer nie, toe Lafras die bevel gee dat die seile gehys moet word. Toe die eerste seil bol, word die ankerkabels deurgekap. Die fevenge slinger na stuurboord, die vaarwater borrel, die stuur raak lewendig, en daar koers hy stadig maar seker see toe. Tussen die ou, logge gevaarte en die groot oorlogskip, met elke sell gespan aan maste wat honderd-en-vyftig voet bokant die see-oppervlak verrys, word nou `n stryd om lewe en dood aangeknoop.

die wind en die geroep van sy bemanning, kan Lafras hoor hoe die passasiers op die kaai drie hoera’s skree, en sien hoe met hoede en sakdoeke gewuif word. Hy haal sy hoed af, waai daarmee en beveel: “Bring al die prisoniers aan dek!” En soos laasgenoemde by die valluik uitklim, word hulle beveel om teen die bolwerke te sit.

Terwyl die Revenge seewaarts geseil het, het seinvlae bokant die noordelike fort verskyn en is hulle deur Lancaster, wat soveel nader gekom het dat die mense aan dek soos swart stippeltjies lyk, beantwoord.

Noukeurig hou Lafras die slagskip dop. Gaan sy bevel- !

voerder dadelik aanval, of gaan hy eers wag totdat die Re ‘ venge sy prisoniers afgelaai het?

Met ‘n sug van verligting gewaar hy hoe die Lancaster van rigting verander, eers suidwes en toe later suidoos. `n Ruk lank kry die Franse op die Revenge dus nog `n blaaskans. ‘

Intussen, terwyl die son soos `n rooi bal op die dynserige westerkim rus, het die Hirondelle sy maat te hulp gesnel en vaar nou aan die stuurboordkant parallel met die Reyenge op ‘n oostelike koers.

“Die prisoniers sal nou een-een in die bote klim,” beveel Lafras, en terwyl hulle die bevel uitvoer, haas hy hom na `n stuurboordgeskutpoort van waar hy ‘n vuurpyl oor die boeg van die #Jirondelle vuur.

Aan die stok van die vuurpyl is `n dun tou vasgemaak, en soos die vuurpyl oor die dek van die Hirondelle skiet om in die see te verdwyn, sak die tou oor die dek.

Haastig palm hulle dit mn totdat `n sterker tou, en daarna `n sterker kabel, die twee skepe verbind. En toe, uit die gesig van verkykers op die Lancaster, stuur Lafras die reddingsboot heen en weer met bemanning en bagasie van

die Revengena die Hirondelle!

Nou het die laaste Engelse matrose in die bote geklim Van die land af word geraas en bokant die gedruis van !

|cn met spane in die mikke wag hulle op die bevel om die meertoue los te maak.

“n Veilige reis!” roep Lafras hulle toe. “Los die toue!”

En aan die groepie gewapende matrose aan dek sê hy: “Nou moet ons roer, kêrels. Verander koers suidwes! Dit sal die skyf kleiner maak, en kyk, die son is al onder.”

Die Lancaster het ook van koers verander en storm nou

op die logge Revenge af. Voordat hy `n sarsie kan los, sal hy hom dwars moet gooi.

Sodra die seile en ra’s gestel is, beveel Lafras dat almal n die bootjie klim. Vir oulaas kyk hy rond en maak die stuurwiel vas sodat die Revenge sy koers kan behou. Toe hardloop hy die kampanjetrappe af tot in die skeepsruim, steek lang lonte daar aan die brand, keer terug na die geskutdek om nog lonte aan te steek en klouter toe in die skeepsboot wat haastig tussen die twee skepe aan die groot kabel na die #/irondelle getrek word.

Aan boord gekom, sê hy aan kaptein Mings: “Die tyd het aangebreek dat u ons moet verlaat. In die boot langsaan is u bagasie, water, ‘n bietjie voedsel en twee brandende lanterns. As die Lancaster nie u seine sien nie, is die kus naby.

Ek raai u egter aan om die Revenge te vermy. Hy is hoogs plofbaar.” “Ek vertrou,” antwoord kaptein Mings, “dat wanneer

ons weer ontmoet, dit in vrede sal wees. So nie, en as die bordjies verhang word, dat ons u en u offisiere ewe ridderlik sal behandel.” “Dankie,” antwoord Lafras, “maar om u eie ontwil raai

ek u aan om nou te gaan. En bly tog weg van die Revenge die Onmiddellik nadat die Engelse offisiere die meertou losgemaak het, beveel Lafras dat nog seile gehys word, en

met elke minuut vergroot die Hirondelle die afstand tussen hom en die ftevenge.

Lafras, die dokter en die offisiere staan op die agterdek, hul oë op die Revenge gerig.

Lafras kyk op sy horlosie. “Nog `n minuut of drie,” sê hy.

“Dank vader, die skemer neem toe.”

Drie lang minute heers daar stilte en toe dreun ‘n kanonskoot oor die see.

`Nommer een,” sê Lafras. “Ek wonder waar daardie koeël geval het?”

Kort daarna dreun `n tweede kanonskoot.

“Ek wonder wat die bevelvoerder van die Lancaster se antwoord gaan wees,” merk Fougas op.

“Die volle laag,” sê Rambier. “Kyk, die Lancaster verander van koers.”

Skaars het hy gepraat of die fevenge vuur nog twee skot€:

“As die kaptein getwyfel het,” laat dokter Fouget val, “het die Revenge hom nou tot ‘n tweegeveg uitgedaag.”

Sy woorde is nog nie koud nie toe die Lancaster se dertig stuurboordkanonne `n bulderende sarsie los. Hoeveel skote getref het, kan hulle nie sien nie, maar die Revenge seil nog ongestoord voort.

Luide hoera’s styg van die bemanning van die Hirondelle op. Asof die Revenge `n vegtende man of hond is, word hy

skreeuend aangemoedig.

“Vat hom! Sa! Byt hom! Byt hom!” Asof hy die woorde hoor, swaai die fevenge skielik windop. `n Minuut of drie bly hy so lé terwyl sy seile bak staan.

Toe swaai sy boegspriet om, ra’s en seile klap en spat en die

Rreyenge koers terug op Sy Spoor: “Sy stuur is beskadig,” merk Rambier op. “Ag, as daar

die ander vier kanonne van hom ook kon praat. Mens sal

sweer hy probeer die Lancasier ontglip.” “Die Lancaster sit om,” sê Fougas. “Die bakboordkanonne gaan nou praat.”

Lafras, wat kort-kort op sy horlosie kyk, sê: “Die einde is nie ver nie. As die Engelse net weet…”

Sy woorde word deur `n helder wit lig onderbreek wat by die Revenge se romp uitbars. Een oomblik kan hulle maste, seile en ra’s teen die lig gesilhoeëtteer sien, toe is

dit donker terwyl die gedreun van die ontploffing oor die see rammel.

“Dit het Engelsman se kind laat skrik!” roep Rambier opgewonde uit.

“Ek hoop kaptein Mings en…” begin Lafras, maar val homself in die rede deur uit te roep: “Nee, daar is hulle!

Albei lanterns brand nog. Die Lancaster sal hulle oppik.”

“Ek wonder,” lag Rambier, “wat die Lancaster se kaptein gaan sê as Mings hom vertel dat daar niemand op die Revenge was nie.”

“En wat hy en Mings sal sê,” voeg dokter Fouget by, “as hulle weet dat Rossillon, soos `n Indiese bediende vermom, in Pondichéry veilig aan wal gegaan het saam met die Engelse matrose!”

“Was Ram Singh op die kaai om hom te verwelkom?” vra Rambier.

“Ja, van ons bemanning het hom gesien,” lag Fougas.

Lafras kyk nog ‘n rukkie na die Lancaster.

“Hy gaan ons nie agtervolg nie,” sê hy tevrede. “Wat sê julle? `n Kelkie wyn in my kajuit terwyl ons die losprys uit Uitbundig volg die manne hulle jeugdige kaptein na die grootkajuit.